# JAARBOEK VAN DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRIN[G]

1 9[..]





Uitgegee deur —— DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING,
p/a Dr. Abel Coetzee, Universiteit, Johannesburg.

*Nommer . . . . Elf*

## *Voorwoord . . . .*

*Vir die Afrikaanse Skrywerskring was dit 'n heuglike gebeurtenis om 'n afgevaardigde na die P.E.N.-kongres in Stockholm te kan stuur, en vir Afrikaans en die Afrikaanse Letterkunde was dit ook 'n nuwe baken wat geplant is. Professor T. J. Haarhoff, ons afgevaardigde, se verslag van die verrigtinge word in hierdie uitgawe afgedruk. Dat ons nou kan deelneem aan die besprekings van skrywers uit alle beskaafde lande lê aan die Afrikaanse skrywer 'n groot verantwoordelikheid op. Die dae van letterkundige isolasie en oorgevoelige vertroeteling van eerste pogings is hiermee afgesluit. Ons staan weliswaar nog aan die begin van ons letterkundige bedrywighede, en hoe meer ons kritiese sin verskerp raak, hoe duideliker ons ook besef dat ons nog maar min besit wat werklik hoogstaande is en dat ons skrywers veel ernstiger met hulle werk moet wees as ons nie net talle en talle boeke wil voortbring wat nouliks goeie joernalistiek genoem kan word nie. Dat ons dit besef, beteken 'n opmerklike vooruitgang.*

*Dit is seer seker hiermee nie net 'n saak van taalbeheer en tegniese vaardigheid wat gemoeid is nie, alhoewel daar nog baie skort; dit gaan veral om ons innerlike gevormdheid en waardeskatting, ons intellektuele deurdringing in vraagstukke en ons vermoë om aan ons vlugtigste indrukke suiwer uitdrukking in die taal te gee. Dit is 'n stryd om verdiepte deurskouing en suiwerder vormgevoel. Afrikaans loop gevaar om swaar te ly onder joernalistieke retoriek, daardie maklike manier van skrywe sonder dat die skrywer of skryfster werklik voel of aanskou wat daar geskrywe staan. Instede van skeppend te skrywe, word die styl in toenemende mate meganies en vlot.*

*Ons eerste gedigte en prosa na die oorlog het veral, naas die stereotiepe Nederlandse skooltaal van die dae, getref deur frisheid en bekoorlikheid van eie waarneming, deur die nuwe en fonkelende van 'n jong taal wat na sukkelpogings vir die eerste keer blinkend in die skryftaalvorm kon invloei. Daar was baie onvastheid, seer seker nie net van spelling nie, maar daar was ook die krag en fynheid wat ons tref in die spreektaal se rykgeskakeerde lewende*

*beelde. Afrikaans is egter intussen baie geskrywe en 'n bepaalde styltradisie is haastig geskep, ongelukkig nie altyd deur die beste skrywers nie. Ons skryftaal raak noual verstol, dit verval, nog voor die omringende rykdom in hom opgeneem is, in cliche's net soos die ouer kultuurtale. Dit vertoon 'n gebrek aan vitaliteit en skeppingskrag by die skrywers. Frisheid en ongereptheid begin verdwyn, en in die plek van die lewende woord uit die spreektaal kom die handige, maar dooi, boekerige beeld, die vlot uitdrukking wat geen evokatiewe krag meer besit nie en lui geword het van baie werk. Ons prosa en ons poësie ly aan hierdie kwaste en stoplappe, aan hierdie oorneem, huur en leen van woorde, beelde, wendinge, begrippe wat ons nie verder bring nie, maar net die suggestiekrag van skrywers verder afstomp en hulle voorstellingsvermoë laat ondergaan in die tirannie van woorde. Die wilde, vurige veldperd word nou 'n holruggeryde knol.*

*Die goeie skrywers het altyd 'n uitweg uit hierdie gevaar geweet, want hulle is nie slawe van die woord nie, maar die woord is 'n gewillige dienaar van hulle oorspronklike gedagte. Die gees moet tog meer wees as die werktuig. Afrikaanse skrywers kan alleen 'n waardevolle bydrae tot die letterkunde maak as hulle eerlik en suiwer die werklikheid van ons lewe en ons gees in 'n taal gee wat suggestief daaruit voortvloei. Hulle moet dan ook met hulle sintuie skrywe en nie met behulp van leengoed nie. Stof en uitdrukking raak op hierdie wyse diep en magies met mekaar verbind.*

*Waar gedagte is, ontstaan vorm. Ons kan egter geen vooruitgang in ons letterkunde verwag as ons taal reeds noual so beslaan geraak het deur 'n newelagtigheid van navolging en naskrywery dat ons nie die werklikheid meer daardeur kan raak sien nie. Waar die vorm versteen, sterwe ook die gedagte.*

*Die Afrikaanse kunstenaar mag om begryplike redes vir hom geestelik verwant voel aan moderne skrywers uit ander lande, maar hy mag nooit sy aanvoeling vir ons werklikheid verloor sodat sy uiting die indruk van fletsheid en navolging-van-elders maak nie; hy mag ook nie ons skryftaal verwaarloos noudat hy 'n klompie pasklare uitdrukkingsmiddels het nie. Letterkundiges uit ander lande stel juis baie belang in ons kuns waar dit die waaragtige skepping van 'n eie gestalte is, waar ons 'n eie visie op die werklikheid kry en die taal daarom ook springlewendig word. As ons nie daarin slaag nie, en net 'n afgeroomde taal en skrander nabootsing gee,*

*stel hulle begryplikerwyse veel meer belang in die primitiewe kunsuiting by die inboorling, wat 'n welkome afwisseling is na die ragfyne, sielkundige uitrafelinge en intellektuele spitsvondighede wat baie Wes-Europese pogings net by die inhoudlose woord en skynskone vorm laat eindig het en by ouer kulture die doodsekere voorteken van ouderdomsverval was.*

*Noudat die Afrikaanse skrywer die voorreg het om met sy kunsbroer uit baie ander lande van naderby om te gaan en met hom gedagtes te wissel, sal hy skerper van sy taak bewus moet wees en aan homself groter selftug oplê. Dit sal ons ook help om sober en matig in ons oordeel te wees, want oordrywing en onewewigtigheid is 'n kenmerk van die jeug, terwyl maatvolle vergelyking en kennis ons verdraagsamer en tegelyk ernstiger en toegewyder met ons letterkundige werksaamheid sal maak.*

---

# Die P.E.N.-Kongres

*Deur T. J. HAARHOFF*

Die agtiende Kongres van die Internasionale PEN-klub het in Stockholm plaasgevind tussen 2 Junie en 2 Julie 1946. Daar was sewe-en-twintig verteenwoordig en omtrent vier honderd skrywers[1]. Maurits Dekker, wat ons in Suid-Afrika besoek het, was daar uit Holland en Martinus Nijhoff van Den Haag; daar was die eerwaardige Frederik Poulsen uit Denemarke en die beskaafde Yuan Chen van China; uit Engeland was daar die bekende joernalis, Desmond MacCarthy, en Hermon Ould, die PEN-sekretaris, en Ernest Raymond, die bekende romanskrywer en Lord Samuel, die staatsman. Verder Olaf Stapleton en Storm Jameson, terwyl kroonprins Wilhelm van Swede, as voorsitter van die Sweedse PEN-klub, oral rondgegaan het en met almal op die mees demokratiese wyse gesels het. Daar was ook talle besoekers uit al die lande van Europa, behalwe Rusland, en ook uit Brasilië en die Verenigde State en Venezuela en Katalonië.

Die Swede het ons met 'n gasvryheid ontvang wat moeilik te beskrywe is. Hulle het ons oorlaai met boeke oor Swede — een daarvan deur die Kroonprins geskrywe en in Engels vertaal — met geskenke uit die fabrieke, met lekkers en pastille vir die keel (in geval ons te veel praat!) en ons vergas op Homeriese eetmale wat soms drie uur aangehou het. Bowendien is ons allerhande uitstappies aangebied en 'n vrye pas op die Sweedse spoorweë tot aan die grens. Hulle het ons selfs 'n klompie kontant-geld gegee om lopende koste te dek!

Vir die mense uit die ander Europese lande was dit 'n paradys; hulle het al byna vergeet dat kos so volop kon wees. Iemand uit Engeland, wat gewoond was om een eier per maand te kry, het met sy vingers probeer beduie aan die tafelbediende dat sy eier vyf minute gekook moes word. Die bediende het nie goed verstaan nie en vir hom vyf eiers gebring. Hy het hulle almal verorber en dieselfde formule die volgende dag herhaal!

1) Professor T. J. Haarhoff het die Afrikaanse Skrywerskring op die P.E.N.-kongres verteenwoordig en op uitnodiging daar 'n lesing oor Afrikaans gehou.

Die afgevaardigdes was moeg as gevolg van die oorlog en geneig om te rus. Gevolglik is daar nie veel werk gedoen nie. Nogtans was daar belangrike besprekings oor die vryheid van die pers en die selfstandigheid van die skrywer. Natuurlik was daar groot verbittering oor wat skrywers moes ly onder die Nazi's. Daar was 'n voorstel om 'n swartlys op te stel van dié skrywers wat destyds vir die Nazi's gehelp het en nou die feit wil bedek. Die idee was om so 'n geheime lys te stuur aan die PEN-sentra in lande wat sulke persone miskien mag besoek. Die meeste Engelse skrywers en die Suid-Afrikaanse afvaardiging was daarteen; nogtans is die mosie aanvaar.

'n Mens kan die spanning, deur die oorlog veroorsaak, voel, en soms het dit onaangenaam aangedoen. Maar daar was ook bemoedigende blyke. Een van dié wat nou in Londen woon, het die hoop uitgespreek dat die skrywers van Duitsland en Italië ook binnekort die kongresse sou bywoon. Daar was anti-Nazi-Duitsers aanwesig en daar was 'n boodskap van die Liberale Italiaanse skrywer, Ignazio Silone; maar kontak met die ander soort skrywers was nog nie moontlik nie.

'n Mens het egter gevoel dat daar werklik soiets is as 'n Republiek van die Lettere wat bokant politieke en nasionale afsondering staan. In die PEN is daar g'n plek vir haat nie, het 'n vrou uit Tsjeggo-Slowakye gesê; en baie het gevoel dat die skrywers van die wêreld moet saamstaan om 'n nuwe wêreld te bou, wat bestand sal wees teen die golwe van groepsgevoel en groepsbelange.

Plek is ingeruim vir 'n praatjie oor Afrikaans. Vir die meeste was dit natuurlik iets vreemds en hulle was geneig om te vra: „Watter soort gedierte is dit nou? Watter propaganda sit daaragter?" Maar toe die ooreenkomste met tale waarvan hulle kennis gedra het, aan hulle verduidelik is, was daar heelwat belangstelling, veral aan die filologiese kant. Voor die konferensie gesluit het, was daar 'n hele paar versoeke om grammatikas oor Afrikaans en navrae omtrent die verhouding van Afrikaans tot Engels. Ook in Londen by die PEN-dinee is later oor Afrikaans gepraat.

Die tale van die konferensie was Engels en Frans, met vertaling uit die een in die ander waar nodig.

Oor die algemeen was dit 'n baie aangename kongres; en dit was duidelik dat daar baie belangrike werk is vir dergelike kongresse in die toekoms. Aan daardie werk moet die Skrywerskring ook sy deel doen.

# Drie Eeue Afrikaanse Musieklewe

Deur *JAN BOUWS*

By 'n beskouing oor die Afrikaanse kultuurlewe vanuit 'n musikale gesigshoek, moet die Kaapse bevolking in vyf groepe verdeel word, waarby elkeen sy eie moontlikhede tot musiekbeoefening het:

( i ) die vlottende kasteelbevolking wat bestaan uit:

(a) die soldate,

(b) die hoëre kultuurlaag van leidende Kompanjies amptenare,

(ii ) die vryburgers wat van 21 Februarie af van Suid-Afrika hulle tuiste gemaak het:

(c) die bewoners van die Kaapstad en onmiddellike omgewing wat deur die internasionale verkeer aan die Kaap in 'n voortdurende kontak met Europa bly,

(d) die trekboere wat hulle steeds verder van die Kaapse kultuursentrum verwyder en amper geisoleer in die binneland woon,

(iii) (e) die slawe wat van die begin af ingevoer is, die Europese musiek oorneem en tot die ywerigste musikante van die Kaap behoort.

Vir die militêre diens was daar tamboers, pypers, hobospelers en trompetters onder die garnisoensvolk. Hulle taak was presies voorgeskryf, van die eerste moresienjaal tot die laaste aandroffel. Verder doen hulle diens by die vertrek van skepe wat in Tafelbaai lê, by besoeke wat die Kommandeur aflê of ontvang, by plegtighede soos begrafnisse. Partymaal kry hulle toestemming om buite die Kasteel op bruilofte dansmusiek te speel. Later was dit veral die werk van die slaweorkessies. By die dansery in die seemansherberge waarvan die Kaap as aanlegplek 'n aantal besit het, het ruwe tonele aanleiding gegee tot klagte, sodat hierteen deur die owerheid opgetree is. Van violiste onder die soldate het kommandeur

Van Riebeek by sy skape- en beestehandel gebruik gemaak om die Hottentotkapteins gunstig te stem.

Die klein groep hoë amptenare van die fort het uit 'n milieu gekom waarin belangstelling vir digkuns en verfynde huismusiek 'n deel van die geselskapslewe was. Onder hulle was die (onbekende) digter van die geleentheidsvers op die plegtige eerste steenlegging van die nuwe Kasteel op 2 Januarie 1666 en Mr. Pieter de Neyn, wat tydens sy tweejarige fiskaalskap verjaardagsverse vir Kaapse meisies gedig het. Reeds onder Van Riebeek was daar 'n klawesimbel in die Kommandeurskamer. Sonder twyfel sal dit deur sy vrou en niggies bespeel gewees het. Die Kommandeur laat in 1660 daarop speel by die besoek van Hottentotkapteins om sy goeie „genegentheyt" te betoon.

Sedert die begin van die agtiende eeu is daar sprake van musiekmeesters wat by die hoëre amptenare en gegoede burgers musiekles gee. Hulle was g'n vakmanne nie. Hulle was in diens van die Kompanjie en kon vir 'n bepaalde tyd van daardie diens vrygestel word. Hulle algemene ontwikkeling was nie altyd op 'n hoë peil nie, soos blyk uit die skrif van Jan Hendrik Noord wat in 1714 as musiekmeester in diens was op „Constantia" by Johanna Wessels, vrou van Frans van der Stel. Mevrou Van der Stel het self 'n mooi stem gehad en het saam met haar gaste menige „fraaye Air" ten beste gegee.

Die groep van die vryburgers wat in 1657 slegs 9 man tel en in aantal ver by dié van die Kasteelbevolking agterstaan, het gestadig toegeneem. Na verloop van 'n halwe eeu was die kolonie sodanig gekonsolideer dat van 'n werklik saamhangende gemeenskap gepraat kon word. Die immigrasie wat na die herroeping van die Edik van Nantes 'n aantal anderstalige koloniste in die land gebring het, het opgehou. Die stryd met goewerneur Willem van der Stel in 1706 het verskille tussen daardie nuwe en die Nederlandse bewoners op die agtergrond gedring.

In hoeverre kon in hierdie koloniale gemeenskap die ou-Nederlandse gebruike, die volksdanse, volks- en kinderliedere, oorgeplant word? Van die staanspoor uit was daar verskillende ongunstige faktore wat 'n bloei daarvan teengewerk het:

(a) In die beginjare het die volksplanting grotendeels uit mans bestaan.

(b) Die ingevoerde slawe het die handwerk verrig, waardeur vir die witmense talle van arbeidsliedjies hulle betekenis verloor het.

(c) Die Hugenote-gesinne wat hulle 'n generasie na die stigting van die kolonie op verskillende plekke gevestig het, was van ander taal en herkoms en seker nie die geskikte voortsetters van 'n ou-Nederlandse tradisie nie, al het party voor hulle koms in Suid-Afrika 'n tydjie in Holland gewoon.

(d) Die kerklike feesdae wat in die moederland aanleiding tot 'n groot aantal volksliedjies was, val in ander jaargetye.

Teenoor hierdie ongunstige omstandighede staan die feit dat van die aanvang af die hele bevolking reëlmatig die godsdiensoefeninge onder leiding van die sieketroosters (en later van die predikante) bygewoon het. Die Calvinistiese Hugenote het in hulle sentrum 'n eie predikant gehad wat in hulle taal gepreek het. Aanpassing aan die Nederlandse vertaling van die Psalme van Datheen sal wel die kleinste moeilikheid van hulle vernederlandsing gewees het, omdat die melodieë dieselfde was. Die Lutherse (meestal Duitse) immigrante het pas in 1776 'n eie kerkgebou aan die Kaap gekry. In 1782 word die (Duitse) gesangboek van die Domkerk van Bremen as eenheidsboek ingevoer. Nog 'n eeu bly Duits as sangtaal gehandhaaf.

Op die skole was onderwys in psalmgesang een van die voorgeskrewe vakke. Die skoolmeester was ook voorsanger in die kerk. Klagte oor te langsame tempo kom in die agtiende eeu voor. Om die sang te verbeter was daar op die end van die eeu selfs 'n sangskool van die koster in Stellenbosch. Dit duur nog taamlik lank voordat die kerke van orrels voorsien word. Kaapstad kry sy eerste in 1735, sy tweede (in die Lutherse kerk) in 1778. Stellenbosch, Paarl en Zwartland (nou Malmesbury) volg nog in dieselfde eeu. Vir die Pêrelse instrument sny Anton Anreith die versiering vir die orrelkas. Die instrumentmaker Hodderson uit Kaapstad was die bouer van dié orrel.

So lank die kolonie bestaan het, het die Kaapse burgers losieshuise gehou vir vreemdelinge wat die Kaap aandoen

en by gebrek aan hotels verplig was om van daardie geleenthede gebruik te maak. Behalwe Kompanjieskepe kom daar jaarliks 'n belangrike aantal Engelse, Franse, Deense en Sweedse skepe in Tafelbaai. Deur die kontak met daardie reisigers uit „aller heren landen" kon die burgers op hoogte bly van alles wat in Europa voorgeval het, watter modes gevolg word, watter danse in swang was. Kontradans, menuet en Engelse quadrille was daardeur geliefde danse by die Kaapse publiek. Die Kapenaars was altyd lief vir dans: behalwe op die offisiële bals in die Kasteel, het hulle gedans op bruilofte, vendusies en ander samekomste. Ook in die groot herehuise buite die stad word in die tweede helfte van die agtiende eeu reëlmatig danspartye gegee. Die vreemdelinge roem dan ook meestal die sierlikheid waarmee die danse aan die Kaap uitgevoer word. Vol lof is hulle ook oor die klavier-, luit- en harpspel van die Kaapse dames, terwyl hulle sang geprys word. Selfs die stekelige Barrow moet erken dat sommige dit ver in die musiek gebring het.

Op die platteland was nie so 'n verfynde musiekbeoefening nie. Op die verafgeleë plase was maar min geleentheid om onder leiding te studeer. Op 'n enkele plaas was daar 'n orrel wat by die godsdiensoefening gebruik word. Soms word op viool, fluit of selfgemaakte eshout-siters musiek gemaak.

Sedert 1658 was daar 'n aantal slawe aan die Kaap. Onder hulle was daar verskeie met 'n musikale aanleg wat hulle al spoedig met die Europese musiek vertroud gemaak het. By verskillende families het dit 'n gewoonte geword om die slawe tydens die maaltyd te laat speel. Behalwe hierdie tafelmusiek het die slawe ook vir dansmusiek gesorg. Op die end van die Hollandse tyd was daar op „Oranjezicht" selfs buitekonserte wat deur die groot slawe-orkes van Pieter van Breda gegee word. Teen 1800 was daar baie vrygelate slawe wat hulle verdienste gemaak het met musieklesse aan slawe, hoewel hulle geen musieknote geken het nie en alles uit die geheue gespeel word.

Met pronk en praal lui die agtiende eeu die Hollandse tyd uit. Die verblyf van die Franse hulptroepe tydens die Vierde Anglo-Hollandse Oorlog (1780-1784) was daaraan nie vreemd nie. Die feit dat Kaapstad so kort na die dood van Vader

Tulbagh met sy plakkate oor prag en praal tot „Klein Parys" kon verander, spreek 'n duidelike taal. In hierdie „Herfsty" van die Hollandse Kompanjie ontstaan die mooiste voorbeelde van die Kaaps-Hollandse boustyl en tree kunstenaars soos Thibault, Schutte en Anreith na vore.

Ook die musiek deel in die algemene kulturele bedrywigheid. Die aanskaffing van kerkorrels skep die moontlikheid tot verbetering van die kerkmusiek. Naas die huismusiek kom nou ook die openbare konserte meer en meer in die mode. Intekeningskonserte word al voor 1795 gehou. Tydens die Bataafse Republiek bestaan daar 'n georganiseerde musiekgeselskap wat in een seisoen 'n serie van 21 konserte gegee het. Behalwe by partikuliere aan huis word dié musiek ook in die sosiëteitsgeboue uitgevoer.

Omstreeks die eeuwisseling moet ook die militêre musiek 'n uitbreiding ondergaan het. Dan is daar selfs sprake van 'n militêre musiekmeester.

Die eerste dekades van die negentiende eeu, wat op politieke gebied vir die Afrikaners vol van belangrike historiese gebeurtenisse was: die blywende Engelse besetting met die gevolge daarvan — Slagtersnek, Somerset se Taalwette, die Groot Trek — gee wat die musieklewe betref, 'n beeld van rustiger ontwikkeling te sien.

Buite die stad bly die musiekbeoefening grotendeels nog beperk tot die sing van Psalms en ander liedere (soms uit selfgeskrewe versamelings) en tot die skaarse bespeling van orrel, fluit en viool (later ook van die akkordion) as begeleiding van die geestelike lied en die wêreldse dans.

Kaapstad wat deur sy ligging halfweg Europa-Indië in sy geesteslewe min of meer internasionaal beïnvloed bly, gee in sy ontspanning 'n steeds groter afwisseling te sien. Verskillende toneel- en musiekliefhebberygeselskappe tree in die openbaar op, veral sedert 1801 die Skouburg op die Boereplein die moontlikheid daartoe makliker gemaak het. Dikwels is dit 'n kombinasie van toneel en musiek waarby die ballette 'n groot aantrekking op die publiek uitoefen. Sangspele, waaronder van Franse komponiste uit dié tyd, word reëlmatig uitgevoer. Selfs kom dit tot 'n opvoering van Von Weber se opera „Der Freischütz." Leidinggewende figure in hierdie periode was Schrumpf, Pabst, Lemming, Beck, Beil,

Logier en Wagner en veral die merkwaardige verafrikaanste Fransman Ch. Et. Boniface. Die optrede van Lemming en Boniface as komponis was 'n nuwe verskynsel in die Afrikaanse samelewing. Behalwe musiekmeesters van die Kaap self tree ook verskillende passerende kunstenaars, violiste en sangeresse in die openbaar op. Die stelsel van intekeningskonserte begin na 1826 in onbruik te raak.

'n Belangrike bydrae tot die musieklewe word gelewer deur die Britse militêre musiekkorpse wat 'n eeu lank sowel in Kaapstad as Grahamstad gestasioneer was. Elke Sondag was daar in die Kaapse Dieretuin 'n openbare musiekuitvoering wat heelwat Kapenaars tot reëlmatige besoekers van hierdie instelling gemaak het.

Deur die koms van die Engelse het die danslus nog toegeneem. Bals het al behoort tot die toenaderingspolitiek van lady Anne Barnard. Die wedrenne, 'n suiwer Britse instelling, word met bals afgesluit. Na die eerste kwart van die eeu kom daar teen die danssug 'n reaksie, veral van Metodistiese kant.

Ten opsigte van die orrelmusiek word in die nuwe eeu hoër eise gestel. Die kerke in Kaapstad, Paarl en Stellenbosch kry nuwe of vernude instrumente. By die feestelike ingebruikneming hiervan verleen die musiekgeselskappe hulle medewerking. Ook op ander kerklike feesdae (Sinodes, die jaarlikse Lutherse herdenking van die Augsburgse Konfessie) is daar meestal 'n uitgebreide musiekuitvoering en word selfs werke van Haydn en Händel ten gehore gebring. In Stellenbosch werk in hierdie jare Pieter Hugo as orrelis. Van belang vir die Afrikaanse musieklewe is dat hy die eerste leermeester was van Jan Stephanus de Villiers (1827-1902) van die Paarl.

Teenoor die differensiasie in die musieklewe van Kaapstad en die dorpe in die Westelike Provinsie, staan die eenvoud in musiekuiting van die bewoners van die oostelike deel van die Kolonie. Dit is veral uit hierdie mense dat die uitswerm van die Afrikaners in die dertiger jare sal voortkom; hulle en hulle kinders sal in die tweede helfte van die eeu die kultuurdraers wees in Transoranje en Transvaal. Hoewel hierdie Hollandse Afrikaner wat aan vreemdelinge soos Thomas Pringle opval deur sy forse liggaamsbou en aristokratiese afsondering, geensins die tipe vir sang en dans lyk nie, het tog

iedere uiting van musikaliteit tydens hierdie belangrike tydperk van die Afrikanervolk allermins agterweë gebly.

Dit is merkwaardig hoeveel instrumente op hierdie moeilike togte meegevoer is: viole, fluite, kornette, harmonika's, selfs 'n serafyn (vandag nog te sien in die Voortrekkermuseum in Pietermaritzburg). Hierdie instrumente het gedien om Psalms en ander liedere aan te leer en te begelei. Verskillende families het behalwe hulle Psalmboek ook ander gesangboeke saamgeneem, o.a. hulle eie versamelings. Die godsdienstige verse van Groenewegen en Sluyters word op selfgemaakte wysies gesing.

Naas hierdie geestelike lied het ook menige wêreldse liedjie opgeklink, die meeste nog met 'n ernstige inslag. Tog het die jong mense die geleentheid tot vrolike vermaak aangegryp om te dans. Daar was genoeg afwisseling van danse: wals, vastrap, polka, quadrille en kontradans. Nie in alle laers was daardie wêreldse ontspanning toegestaan nie. Na die moord op Retief en sy mense het kommandant Hans Dons verdere dansery in sy kamp belet met die woorde: „Daar is 'n tyd vir alles in die wêreld, gaan bid nou liewers!"

Ook in die tweede helfte bly die kulturele oorwig in die Suide en is hier feitlik beperk tot Kaapstad en die dorpe wat binne die sirkelsektor met 'n straal van vyftig myl van die Moederstad af lê. Die toestand geld in besonder vir die musiekbeoefening.

Dit het tot 'n goeie opvoeding behoort om musiek te ken en 'n instrument te bespeel. 'n Skool soos die bekende Nutskool van Stephanus de Kock het sang en klavier as leervak onder leiding van Willem de Kock wat om sy musikaliteit algemene erkenning gevind het. Die skool kry sy leerlinge van die ou Kaapse families soos die Hofmeyrs en dit was in dié dae geen seldsaamheid as daar in kringe van die Kotzés van Leeuwenhof en mevr. Koopmans De Wet goeie huismusiek (sang, fluit, klavier) gemaak word nie. Musikale passasiers van skepe wat in die Tafelbaai lê, was welkome gaste in daardie musiekkringe.

Kaapstad het twee verenigings gehad wat besonder verdienstelik was vir die musikale lewe: die Cape of Good Hope Musical Society wat op gesette tye met sukses openbare vokale en instrumentale konserte gegee het en die Duitse

Liedertafel wat veral koormusiek uitgevoer het.

Die garnisoenmusiek bly nog altyd van groot belang vir die openbare lewe en hou die Kapenaars op hoogte van die algemeen bekende operamusiek soos bv. dié van Verdi. In 1856 bestaan die orkes uit 29 man. Dit tree ook op by toneelvoorstellings en tuinfeeste. By die openbare konserte hou die Kaapse dames „pantoffelparade."

Hoewel die Kaapstadse teaters nie ideaal te noem was nie, word die stad, net soos 'n eeu vroeër, in 1889 deur 'n besoeker met Parys vergelyk, omdat daar altyd toneel- of operavoorstellings gegee word. Alleen die Theatre Royal in Burgstraat word as behoorlik geprys. Hier kom 'n hele serie ligte opera's tot opvoering deur die Searelle Opera (Frank Wheeler). Die repertoire is dieselfde as dié van die Europese operaverhoog: „Mikado, Trovatore, Mascotte, Giroflé-Girofla," suksesstukke van Sullivan, Verdi, Offenbach e.a. Later tree die Wheelers in die Operahuis op wat in 1893 geopen is. Hulle beheers die genre tot 1910. In 1893 word ook die Good Hope Hall in gebruik geneem. Dit bevat 'n konsertsaal en 'n teater.

Dansmusiek word dikwels deur uitgebreide orkeste gespeel waaraan veral kleurlinge meewerk. So bestaan die „Mammoth Quadrille Band" in 1856 uit 6 viole, 2 tjello's, 1 fluit, 1 trompet, 1 klarinet, 1 Turkse en 1 gewone trommel. So 'n Kaapse dansorkes is by vendusies op die platteland dikwels die groot lokmiddel. Sogenaamde Christy Minstrels sing populêre liedjies waarvan later die melodieë soms in die Afrikaanse volksliedereskat opgeneem word, soos „Gertjie" (op die wysie van „Just before the battle, mother").

Naas Kaapstad kom dorpe soos Paarl en Stellenbosch aan die beurt. Veral die Paarl neem in die Afrikaanse kultuurbeweging die voortou en word teenoor die steeds meer verengelsende Kaapstad 'n ware Afrikaanse bolwerk, met die Gimnasium van ds. Van der Lingen as kern. Die dorp het 'n Philharmoniese geselskap gehad en sowel ds. Van der Lingen as sy medewerker Arn. Pannevis het hiervoor Bybeltekse getoonset. Hierdie musiekgeselskap was opgerig deur die skoonseun van ds. Van der Lingen, Jan Stephanus de Villiers (1827-1902) wat sestig jaar as orrelis in die Paarl werksaam was. Die geselskap het 120 lede getel en het dikwels op

voerings in die dorp gegee, eenmaal selfs in Kaapstad tydens 'n sitting van die Sinode.

De Villiers het gedurig in kontak gestaan met die vernaamste manne van die Genootskap van Regte Afrikaners. Hy komponeer die eerste melodie vir die Volkslied wat die Genootskap uitgegee het, „'n Ider Nasie." Hierdie wysie het egter nie populêr geword nie. Beter het hy die volkstoon getref in S. J. du Toit se „Transvaalse Vryheidslied," 1881. De Villiers is deur die manne van die Genootskap baie bewonder. Ds. Du Toit prys hom selfs as die „Afrikaanse Beethoven." Vir die Twaalf Toesprake (oor die onvervulde Profesieë) van Ds. Du Toit komponeer hy in 1878 resitatiewe, aria's en koorsange. Ander groot werke van hom is vier oratorio's. Vir die gewone kerkmusiek het hy verdienstelike werk verrig. Een van sy bekendste leerlinge was Rocco C. de Villiers (1838-1902) wat bekend geword het deur sy koraalboek.

Ook in Stellenbosch ontwikkel 'n eie musieklewe. By feestelike gebeurtenisse, soos die inwyding van die nuwe kerk in 1863 en die opening van die Teologiese Seminarium (1875) werk allerlei instellings mee: 'n groot koor, 'n kinderkoor, die musiekkorps van die skuttery. Op programme's kom name van Händel („Messiah") en Haydn („Skepping") voor.

Die musiekonderwys kom in die loop van jare, veral op die meisieskolleges amper heeltemal onder Engelse invloed wat van die Kaap uit op hierdie manier denasionaliserend werk sonder tot 'n werklike kultuur by te dra. Vandaar die spot en kritiek van skrywers soos dr. Thomas Fr. Burgers in sy „Toneelen uit ons dorp" (1882) en die Patriotdigters ds. S. J. du Toit, M. H. Neser en C. P. Hoogenhout enkele jare later.

Behalwe in hierdie sentrums in die Westelike Provinsie was daar nog Grahamstad in die Oostelike deel wat al vroeg sy regimentsmusiek gehad het. Ook was daar 'n teater waarvoor in 1835 die bekende „Kaatjie Kekkelbek" op 'n Engelse wysie geskryf is.

Op die platteland van die Kaap-Kolonie was die musiekbeoefening aanvanklik vrywel beperk tot die bespeel van die serafyn wat by die daelikse huisgodsdiens die Psalmgesang begelei. Soms word die viool daarvoor gebruik. Veel notekennis het die meeste spelers nog nie opgedoen nie. Selfs

die skoolmeesters sing dikwels alleen uit hulle geheue. As hulle in staat was om op een of ander instrument 'n paar liedjies te speel, verhoog dit egter hulle status. Langsamerhand kom die klavier naas die serafyn in gebruik. Ook kry die kerke in die dorpies verder noordwaarts die beskikking oor 'n kerkorrel en dit het onder die landbevolking soms baie rumoer veroorsaak, soos in 1851 in Colesberg.

Omstreeks dié tyd word op die platteland nog baie ou Nederlandse liedjies gesing, wat meestal deur die gebruik verafrikaans is. Elke sanger het sy eie versameling wat reëlmatig aangroei. Teen die end van die negentiende eeu het daardie mooi tradisie verlore gegaan, wat vir 'n deel aan die verengelsende invloed van die kolleges gewyt moet word.

In die trekker-maatskappy wat in sy eerste dekade amper nie tot rus kon kom nie, kan 'n mens moeilik 'n ontluiking van 'n ernstige musiekbeoefening verwag. Tog probeer Boniface van 1844 af in Natal se hoofstad, Pietermaritzburg, belangstelling vir die kitaarspel op te wek. Ook gee hy dansles. Hy was die eerste Natalse komponis: in 1848 dig en komponeer hy 'n lied met Franse teks vir mevrou Cloete. Sy poging in 1844 om tot die oprigting van 'n orkes te kom, het misluk. 'n Openbare Natalse konsertlewe ontstaan net soos in die Kaap met die medewerking van die garnisoenorkes. 'n Kwart-eeu na Boniface se mislukte pogings was daar twee maal per week konserte in die stadspark en het die militêre orkes dieselfde werke op sy program as die orkeste in Europa: komposisies van Rossini, Meyerbeer en Offenbach.

In Durban ontwikkel die openbare musieklewe in die laaste dekades van die negentiende eeu. 'n Philharmoniese geselskap het jaarliks vier koor-konserte gegee.

Christiansburg met sy Duitse koloniste het al vroeg 'n orrel gehad. Meer in die binneland het ook hier die vervoer moeilikhede veroorsaak.

Nog moeiliker as in Natal was daar in die uitgestrekte velde van Transoranje en Transvaal 'n kans om tot 'n ander musiek ontwikkeling te kom as wat onder die trekkergemeenskap gewoond was. Alleen al die vervoer van serafyne en klaviere wat soveel meer ruimte vra as akkordeons, kitaars en die gebruiklike stryk- en blaasinstrumente, was vir hierdie afgeleë streke in die eerste jare 'n groot beswaar. So kon dit gebeur

dat die Rooms-Katolieke godsdiensoefening in Bloemfontein wat sedert 1852 gehou is, vier jaar later nog slegs deur 'n kitaar met twee snare begelei moes word. Die dorp het in die jare maar uit 70 huise bestaan, Winburg uit 20, Harrismith uit 25. By die offisiële hysing van die nuwe Vrystaatse vlag op die derde Onafhanklikheidsdag word nog van geen sang of ander musiek gerep nie. Tog was hulle wel lief vir musiek. Die eerste president, Johannes P. Hoffmann, het op sy ou dag nog 'n serafyn gekoop en musiek leer speel. Koorsang word by belangrike gebeurtenisse uitgevoer. By die inwyding van die kerk op Smithfield sing 'n groot koor met begeleiding van drie serafyne (1862), die nuwe volkslied van Hamelberg en Nicolai word op Onafhanklikheidsdag, 1866, deur 'n gemengde koor onder leiding van dr. Kellner aan die Volksraad voorgesing.

Tot die leervakke van die enkele dorpskole behoort in die eerste jare van die Vrystaat ook sangonderwys. Die skooldag word met gesang gesluit. Ook die privaat onderwyser laat sy leerlinge Psalms en Gesange sing; tot smaakontwikkeling lei dit egter nie: luid sing verhoog die naam van die meester.

Die staande leër van die Vrystaat, twintig man in grys uniform, het die militêre musiek in Bloemfontein versorg. Op feesdae speel hulle die bekende ligte musiek van dié tyd, soos walse van Strauss en Lanner.

In die laaste jare van die negentiende eeu was in die hoofstad 'n professionele orrelmaker gevestig. Dit was in dié tyd al g'n seldsaamheid meer om ook op die platteland op die plase 'n goeie Amerikaanse harmonium of selfs 'n klavier aan te tref nie. Ook die kerke was van 'n instrument voorsien. In 1899 het die Ned. Ger. Kerk van die Vrystaat 14 manlike, en 19 vroulike orreliste, terwyl in drie kerke dit nog nie die geval was nie.

Bloemfontein, wat onder pres. Brand tot 'n presentabele hoofstad uitgegroei het en aan die besoekers 'n indruk van welstand gee, het in dié tyd tal van musikale inwoners wat hulle bydrae tot amateurskonserte gemaak het. Vreemdelinge het die waardering van die Bloemfonteiners vir hulle eie kunslewe van dié dae, besonder vir musiek, partymaal te hoog aangeslaan gevind.

In die „Overvaalse" gebied was die kans tot musiekontwikkeling so moontlik nog geringer as in die Vrystaat. Slegs daar waar die enkele dorpe ontstaan, soos Potchefstroom, Ohrigstad, Lydenburg en Pretoria, kon by die kerkdienste enige sorg vir goeie kerksang verwag word. Soms was daar ook kindersang by plegtighede. In die begin het 'n orrel of selfs 'n serafyn daarby nog ontbreek. Die Hervormde Kerk in Potchefstroom het pas in 1892 'n werklik goeie orrel gekry en dit was 'n tydlank die beste van die land.

In kerke waar 'n begeleidingsinstrument ontbreek, het die leiding van die gemeentesang by die voorsanger berus, 'n amp wat in later jare nog deur pres. Kruger in die kerk van ds. Postma waargeneem word.

In die laaste kwart van die eeu kom steeds meer Sankeyliedere e.d.m. in gebruik, hoewel volgens ds. S. J. du Toit se toeligtings op die Transvaalse Skoolwet, die Psalme en Gesange in die eerste plek aangeleer moet word.

Klavierspel staan omstreeks 1870 gelyk met „geleerdheid." Musikaal ontwikkelde persone soos pres. Burgers was aanvanklik baie seldsaam. Net soos in die Vrystaat het die hysing van die nuwe vlag (Potchefstroom, 1856) sonder musiek plaasgevind en het 'n Nederlandse dame, Cath. F. van Rees, die Volkslied gedig en gekomponeer.

Veral deur die toedoen van die Hollandse onderwysers het dié lied bekendheid in die land gekry, maar so populêr as De Villiers se „Vierkleur" wat na die Eerste Vryheidsoorlog ontstaan het, het die lied onder die Afrikaners self nooit geword nie.

Groot opgang het die Engelse militêre musiek verwek waarmee Shepstone op 4 Mei 1877 sy intog in Pretoria gemaak het. In 1886 het die hoofstad sy eie militêre musiekkorps gekry wat ook buitekonserte gegee het.

Die laaste dekade voor die Tweede Vryheidsoorlog laat 'n groot musikale bedrywigheid sien. Die meeste uitvoerders het egter nie tot die ou landsbevolking behoort nie, maar tot die uitlanders wat hulle sedert die ontdekking van die goudvelde aan die Rand of tydens die aanleg en eksploitasie van die Delagoabaai-spoorweg in die land bevind. Duitsers in Johannesburg vorm 'n Liedertafel en 'n Zitherklub, Nederlanders in Pretoria 'n sangvereniging en 'n rederykerskamer

waarvan die lede ook sang en instrumentale musiek uitgevoer het. Konserte word in Pretoria o.a. in die President-teater gegee. Hier tree ook die Verdi-Operageselskap enkele seisoene op met 'n orkes en 'n *corps de ballet*. Tot die repertoire behoort bekende werke van Verdi, Suppé en Offenbach. Orrel- en kerkkooruitvoerings, solo-sangaande en Promenadekonserte gee in hulle uiteenlopende programmes meer blyk van 'n veelsydige ywer as van 'n gekultiveerde smaak.

In Johannesburg word die nuwe Standard Theatre in 1891 deur 'n Opera Company onder Dan Godfrey geopen.

Teenoor hierdie buitenlandse bedrywigheid het die Afrikaanse bevolking self nogal passief gebly. Die geloof aan eie krag en die waardering vir eie volksmusiek het buite die Paarl feitlik nog ontbreek. Die ou liedjies en danse is veral by die ou generasie nog bekend, maar 'n poging van prof. Mansvelt aan die end van die eeu om tot optekening en bundeling van Afrikaanse volksliedjies te kom, het maar min medewerking gekry, sodat hierdie belangrike kulturele werk tot die volgende eeu moet bly lê.



# W. van Heerden

## *VYF VERSE VIR MARIA*

### *I. NAG AAN SEE*

*Die skemer was 'n blou hibiskusblom,*
*'n purperwind se kelk, 'n orgidee.*
*Die maan het opgekom*
*groot bo die eiland en die see.*

*Bleek wig*
*tussen maanskyn en duisternis*
*was jou gesig.*

*Saamgeskulp in die ruisende nag,*
*stem skielik teer*
*het ek gewis*
*jy wag*
*en ek het jou begeer.*

*Styf*
*naas my was jou lyf*
*diepkurwend, slank en wit.*
*Verborge in die voue van die wind,*
*die silwer wind,*
*die blou meer van die nag,*
*het ek gevind*
*om te besit*
*na halwe lewe lange wag.*

*Kusse vurig, woorde teer*
*het ster- en maan-*
*lig*
*alles weer*
*van vooraf-aan*
*verrig.*

*Tot daardie daad van diep verstrengeling*
*het steeds my drome uitgetas,*
*deur al die nagte van my nood.*
*So is my jeug volbring:*

*Terwyl jou oë nat en groot*
*en amber in die maanlig was*
*het die verborge vreugde ons deurdring.*

*Na daardie fees*
*ten strande van 'n silwer see*
*sal alle later vroue soutloos wees.*

*Niks gee*
*weer rus*
*na tyd in twee gekloof*
*is deur jou eerste kus.*

*Die fantasie,*
*die wens en wag,*
*die droom was vlees;*
*en ek sou nie*
*van daardie nag*
*ooit weer genees.*

. . . . . . .

*In vroeë stonde,*
*drif geblus,*
*het ek die kneusinge, die tere wonde*
*van jou lyf gekus.*

*Om nooit 'n ander lief te hê*
*het ek beloof;*
*geen ander man*
*sou jou besit*
*het jy gesê.*

*Ons was vir veel bereid.*
*Boei-ligte ver van wal*
*het na mekaar gewink deur al*
*die wisselende ure,*
*drie tellings tussen flitse met sekure*
*meganiese gebakenheid.*

*Ruite mistig en die see nie ver*
*het ons gewag vir die stadige styging van*
*die môrester.*

*Maanwolke, en die hoë*
*nagtelike palms slank en swart*
*geëts; Met elke bries die droë*
*ruising van hul kruine; En die hart*
*nooit heftiger nooit so geheel bewoë.*

*'n Voël nie van hierdie streke nie*
*het uit die vaalte van die nag verskyn,*
*met vreemde vlerkslag voortgevlie*
*en weer verdwyn.*

*Spookagtig wit*
*het bootjies met skuins arabiere-seil*
*na wind-ver rit*
*geluidloos langs die kaai verwyl.*

*Toe uit die grys*
*mis van die maanlig het die swart*
*romp van 'n vragskip opgerys,*
*drie ligte wit*
*een rooi.*
*Was nie meer nodig om te bid*
*of om my vas te hou:*
*die hart*

*—voortvlugtige— was veilig nou,*
*sy reis*
*voltooi*
*tot rus in jou.*

. . . . . . . .

*Meer as jy wis*
*was jou gesig*
*tussen aftog en herrysenis*
*die bleek smal wig.*

### II. AFHANKLIKHEID

*Die lewe brokkel onder my hande*
*verweerd en bros,*
*oë haat,*
*oral is verlies,*
*al my dade groei tot skande.*

*Jou*
*liefde, Maria, jy,*
*wat my gehelp het om te kies,*
*jy moet my red*
*uit hierdie sinkende lande*
*waarvoor ek alles opgeoffer het.*
*Jy moet my hou,*
*laat*
*my nie los,*
*bly*
*by*
*my.*

## III. RIVIER

1. *Onthou,*
*waar ookal die tyd jou voer van hier,*
*die hoë sandduin aan die oewer van die blou*
*breë en stil rivier.*

2. *Want daar is ons met die natuur verbind,*
*daar het ons kusse in verband gevoeg*
*land, lug en voëls; water, boot en wind.*
*Met liefde in die helder sonlig, vroeg*
*tot laat, het ons die paradys hervind.*
*Vir altyd moet die hemel, helder-blou,*
*onmeetlik, koepel bokant daardie dae,*
*selfs in ons ouderdom wanneer die flou*
*bloed moeggekwel is aan verborge vrae.*

3. *Soms het 'n boot verbygevaar,*
*bleek maan was in die blou lug kwart,*
*en daar*
*— nog skaam*
*vir hierdie hart —*
*het jy aan my geleer*
*om te vertel*
*wat heimlik was en teer*
*tot trane met die nuwe woorde wel.*
*En daar het ek*
*die klein nuanses in jou naam*
*ontdek.*

*Bewaar*
*dié boek waaruit ons beurtelings gelees*
*het vir mekaar;*
*ons stemme sal in al die woorde wees.*

4. *Soms in die lome*
*noen*
*as die sikadas sing*
*het ons gesluimer in die groen*
*blaar-skaduwees, ons drome*
*soet met die donker geur van die sering.*

*Laas in die sterk stam van 'n wildevy*
*het ek ons name uitgekerf,*
*en jy sal volgens ou geloof aan my*
*behoort tot daardie vyeboom sterf.*

5. *Dink soms tog aan die tyd terug*
*van goue blydskap, blou geluk;*
*ryp teen die smettelose lug*
*het ons die vreugde afgepluk.*

*Moet daardie ure nie vergeet,*
*die landskap stil en sondeurdrenk,*
*toe liefde soos 'n vrug geëet*
*is daar en soos 'n drank geskenk.*

*Die land was groot, gevul met lig,*
*en kalmte vir rus en groei;*
*seisoene was in ewewig*
*en die turksvy het geel gebloei.*

*Die bome was gebaai in son,*
*goud oor die allerligste groen*
*van nuwe blare. Horison*
*was wasig in die warm noen.*

*'n Vreedsaamheid vir vlinder-vlug,*
*'n onverstoorde dromery;*
*herinnering sal tyd oorbrug*
*om die wit ure te herlei.*

*Gaan eendag tot die plek terug,*
*tot daardie wye vlakte waar*
*— deur suiwer ronding van die lug —*
*die loue winde suid-waarts vaar.*

6. *Onthou ons afskeid op die hoë duin:*
*omhelsend het ons weggestaar,*
*woordeloos op die wit kruin*
*van die wêreld en van die liefde daar.*

7. *Die milde lente van die trope,*
*kristalle uur,*
*ons ongelooflike geluk kon nie*
*vir altyd duur.*
*Stel tyd ons weer apart —*
*laat hierdie dinge nie verval.*
*Behou my in die herberg van jou hart.*
*Onthou die stil rivier.*
*Onthou ons liefde waar ookal*
*die tyd jou voer van hier.*

## IV. AFSKEID

*Niks wend*
*haar gaan.*
*Tyd kring*
*ten end.*

*En slegs die hart*
*klop onverpoos en wring*
*in hierdie smart*
*wat hy nooit sal verstaan.*

## V. SKEMERING

*Die skemering is skerp en skoon. Die lug*
*teer-groen met bome in swart silhoeët.*
*Die dun skyf van die maan is weer terug*
*presies asof daar niks verander het.*
*Maar vure*
*verteer*
*my dag*
*en nag*

*deur die eindelose ure*
*wat ek wag*
*en wag.*
*op die enkel vrou*
*wat ek bemin*
*nie kan ontbeer*
*nooit mag vergeet;*
*op die voltooiïng nou*
*van wat begin*
*is en van geen keer*
*wil weet.*

*Ek het gebly, sy het teruggekeer,*
*ek moes wat my te wagte was tog weet:*
*na roekelose nagte niks as weer*
*die yl vrug van herinnering te eet.*
*Sy is die stem in my wat nie bedaar,*
*Die vliedpunt en die oorsprong immermeer.*
*Ek vlug*
*maar alle vaart krom weer*
*feilloos tot haar*
*terug.*

*Baai is 'n dowwe spieël tussen oewers swart;*
*drie skepe lê voor anker en hul ligte brand.*
*Hoe ver is nie verwyder van my smart*
*dié dinge nie; hoe vreemd en onverwant*
*aan die geslote wanhoop van die hart.*

*Ek dink en wag, verlang, weet nie waarheen;*
*stuit oral teen die skerp herinnering;*
*loop naak en brandend wyl ek weet alleen*
*haar koms kan einde aan begeerte bring.*

*Die hart is siek en eensaam van gemis,*
*wil nie verlies aanvaar, veg onverpoos,*
*soek oral dit wat nie te vinde is*
*deur dae leeg en nagte eindeloos.*

*Die een verlossing is om gans in haar*
*verloor te raak, apartheid uit te wis,*
*om haar te ken en hou en te ervaar*
*in son- en maan-lig en in duisternis.*

*En waarom ek bemin? — is om te vra*
*hoe die onkeerbare getye vloei,*
*of waarom ná*
*die skemering die eerste sagte sterre gloei.*



# T. J. Haarhoff

## KOORSANG UIT EURIPIDES

(Troades)

Oor Ilium nou laat ons sing
'n Klaaglied vreemd deurtril
Met die trane van harte wat treur
Oor dierbare stemme, nou stil.
Laat 'n melodie leef op ons lippe
En die leed van ons land vertel
— Hoe die magtige Perd daar gestaan het
En die volk deur die speer gevel.

Met goud van buite bedek,
Maar binne was bitter staal,
Wat die weerklank van Dood kan wek —
By die Stadspoort, daar staan die Perd.
En die volk van die rotspunt roep:
‚Bring hom in, want die oorlog is oor!
Bring hom in, dis 'n tempeloffer!'

En die meisies is daar, hul is voor,
En die grysaards verlaat die huis
En vrolike harte gee dank,
Vir die Ding wat ons volk sou vermoor.

O, snel storm hul uit na die Poort,
Die Kinders van Troje, en snel
Is hul nou om die Perd te gaan offer
In hul tempel, die Perd van die hel,
Wat die hinderlaag hou van ons lot
En met toue trek hul hom binne,

Soos 'n donker skip seil hy in,
In die tempel se marmerhoogtes
Soos 'n donker vloek wat begin
Om ons volk se bloed te verspil,
Selfs daar, in ons heiligdom.

Moeg was hul nou van die werk
En moeg van die feestelikheid,
Toe die nag op die land kom daal.
Maar nog altyd hoor jy die fluit
En meisies wat ligtelik maal
En vrolik sing in die dans —
En rooi skyn die vuur deur die rook
Op oë wat slaap vergeet het,
Op die mure waar skaduwees spook.



# S. J. Pretorius

## BAZAAR-KAFEE, 11 vm.

Die hondjies kyk die perdjies aan
gebondel styf, en vas-
gevange in 'n nikkel eeu
en ewigheid van glas.

Op die verhoog speel 'n orkes
van ragtime, blues tot enigiets
van Grieg, Liszt, selfs Tchaikofski, maar
gesinkopeer en met „agits"!

'n Sater jaag 'n naakte nimf
bo teen die muur, lag geel-
oog, blou-groen mond, agter 'n boom
van die Arkadië-toneel.

'n Man is grootoog in 'n hoek
verstrak, sy denke aan die dwaal
deur lande bleek, met struike swart
van grootboek, kasboek en joernaal.

'n Danseres verskyn
in diepblou pak van 'n matroos
met goudkoord om haar pet, haar mond,
die klein knop van 'n roos,

maar sy's geen prima ballerina
soos onsterflike Pavlova;
of soos 'n srimpi lig, of lenig
soos die Japanse geisja

word nooit haar lyf deursigtig om
die siel se vlam wat opstyg tot
twee hande brandende gebede is
van menseleed voor God.

Sy word nie soos die pirouette
wat wentel om en om, tot sy
die veelheid van die groot heelal
tot een begrip: Geluk, herlei,

maar volg alleen die ritme van
die groot goud-mond fagot, met klop-
pedans en silwer tamboeryn
wat sy by wyle lig en skop.

Dan buig sy en verdwyn, en die
klavier sak soos 'n skeemring toe,
alleen op die sneeutop van jazz:
Gershwin se „Rhapsody in Blue."

'n Ou vrou sit haar koppie neer
(waar haar fortuin in blare bly)
staan op, neem al haar sakke goed,
'n drommedaris sy!
stap onverskillig weg, sien selfs
nie op die toonbank alles glans
soos Eduard Manet se kroeg
by Follies Bergère. Nog dans

haar kop half in die bottels
met bon-bons, dan gaan sy langs
die trappe strompelend af
(sy's vir die roltrap bang).

Nakend (behalwe skamel onder-
klere) sit in 'n „boudoir"
'n pop met oë droomrig of
sy sit en wonder waar-

om spoel oor al die koue ruite
soos trane daelank die reën,
en waarom waai die wind daarbuite
soos een wat ver, verlangend ween.

*HELLEVAART*

Die smart drup uit my liggaam na die grond,
die heelnag ween ek teen die donker boom
en as die dag breek kus verraad my mond,
die môre staan ek met die spot gekroon.

Die dag swyg ek voor die gereg omdat
nie één erken ek is die seun van God;
die middag loop ek met die smal klein pad
längs swart-stil mure na die heuwel tot

hul smaad my liggaam oopspalk aan die kruis;
die dors begin, God wend Hom van my af;
die dood se vloed styg in my siel se huis
die aand lê ek verborge in die graf . . .

Geen dun verbintenis met U hier nag
na nag . . . of wag U op die derde dag?



## Sheila Cussons

*LANDSKAP*

Die groot grys oë van my jeug
staar deur die gate van 'n yl gordyn —
staar na oggend in die stil valleie
van 'n droom;
en met wit verbasing staar riviere

oor die hoogtes na die see,
fyn lig en dierbaar in die holtes
van die wolke bleek en tenger
oor die see;
'n dungeweefde daeraad
rimpel langs die raam,
en my jeug het wye oë, wyd en nugter
soos 'n droom.

### *LEGENDE*

Wind en water koud en blou in die swaan,
sy vlerke skud en skitter in die reën,
die amber oog die droewe boesem ween,
in hom kantel golwe en vergaan

breek die wit amandel van sy moed,
verwaai die spitse hitte van sy bloed
in verevlae van 'n winterreën
totdat die donker poel om hom versteen
en hy onthou en uitroep na die maan

Die amber oog die droewe boesem ween,
in hom kantel golwe en vergaan,
bitter breek die mite in die swaan.



## Olga Kirsch

### *TWEEGESPREK*

### *'N OORLOGSGEDIG*

*„Moeder, dis MY stem,"*
*„Kind, my kind,*
*het ek jou eindelik*
*weer gevind,*

*het jy uiteindelik*
*teruggekeer?"*
*„Ek dwaal al heeldag*
*heen en weer*

*tussen die bome*
*en blomme, te wag*
*op die innige stilte*
*van die nag,*

*want ek wis dat jy*
*my stem sou hoor*
*al dra dit geen klank*
*aan 'n ander oor:*

*Vandag 't ek my*
*weer kind verbeel*
*en urelank*
*in die tuin gespeel,*

*met al wat my heerlik*
*was as kind*
*weer kennis gemaak,*
*weer ondervind*

*hoe die son deur die swart*
*pruimblare skyn*
*dat hul plotseling gloei*
*soos rooi Paaswyn,*

*hoe die miere in*
*die gras krioel,*
*en 'n dwarrelwind*
*die sand verwoel" . . .*

*„Sê, is dit waar*
*dat jy tog bestaan,*
*my seun? Ons het*
*jou dood gewaan."*

*„O die pyn, die pyn*
*het my dof gemaak,*
*maar 'n magtige Wind*
*het my laat ontwaak*

*en my lig soos 'n wolkstreep*
*of 'n blaar*
*laat wegwaai, en*
*ek het gewaar*

*hoedat die mensdom*
*eindeloos ly*
*(en hul skielik smartlik*
*liefgekry)*

*in oorlog en*
*deur hongersnood,*
*(my kind is dood,*
*my kind is dood)*

*en skielik fier*
*en sterk geweet*
*ek is geoffer*
*aan hul leed.*

*Maar hier by jou*
*kan ek verlang*
*om weer my vorm*
*te ontvang*

*en kind te wees*
*met min verdriet."*
*„O liefling, kon*
*dit maar geskied . . . "*



## P. du P. Grobler

### NAGLIED

*Het jy gesien vanaand, lief,*
*hoe die sekelmaan*
*bleek soos 'n aandblom*
*in die weste staan?*

*Gesien hoedat die aandster*
*soos 'n wit jasmyn*
*stilweg na die lugsoom*
*gesink het en verdwyn?*

*Het jy gesien die bome,*
*die horison en lug,*
*gehoor die sagte ruising*
*van nagvoëls in hul vlug?*

*En het jy in die skeemring*
*'n oomblik stil bly staan?*
*in die doflig van die sterre?*
*in die vaal glans van die maan?*

## HEERSER EN PROOI

*Niemand was zozeer mensch,*
*zoo schaamteloos en zonder voorbehoud*
*heerscher en prooi . . .*
HENDRIK MARSMAN.

*Ék het die nag om my skouers geslaan*
*soos 'n mantel van pers fluweel,*
*die sterre het wit in my kroon gestaan*
*en die maan was my septerjuweel.*

*Stralend het ek soos 'n god gestaan*
*bo duisternis, wolke en lig,*
*my wye gang het ek trots gegaan*
*met 'n glans op my aangesig.*

*Die sonne en newels wat duiselend draai*
*het ek vas aan hul bane gebind;*
*wat vloeibaar en vaag was het weggewaai*
*voor die dwingende krag van my wind.*

*O groots was ek in my goddelike waan,*
*verheerlik in eie gloed —*
*maar aards en diep moes ek ondergaan*
*in duisternis van jou bloed.*

## NAAKTE LIGGAAM

*Hoe heerlik is dit as die liggaam*
*bruin in die son gestowe word*
*met elke kleed en dwase hulsel*
*soos 'n herfsval van hom afgestort;*
*om langs die nek en slanke rug*
*die koelblink water te laat spoel,*
*of in die ruigtes rond te dwaal*
*sorgeloos en sonder doel;*

*om weereens naak en rein te staan,*
*'n ranke bloeisel in die son,*
*en na die aarde terug te keer*
*waaruit sy skoonheid blom;*

*om met die oor vas teen die grond*
*die fynste klanke te herken,*
*en skielik helder, klaar te weet*
*dat God ons naak bemin en ken.*

## *HART IN DIE STORM*

*Die aand was vaal van stof. Die wind*
*het elke straathoek tot 'n punt*
*van koue skerpte omgeslyp*
*oor huis en dak gestort en hoog gefluit*
*in donker snelle vaart*
*deur die snare van die denne, en oor my hart*
*getas en met sy vingers koud soos ryp*
*na die vlinder van my trillende geluk gegryp.*
*Die monde van die wind was rondom my,*
*was orals onafwendbaar rondom my*
*'n wildehondetrop wat na my hap*
*terwyl ek oor die kale markplein huis-toe stap.*
*Ek sien die lampe skemerig oor die strate*

*hang soos oë sanderig van slaap, en deur die gate*
*van die duister stort die wind in steile val*
*oor my hande, oor my lende, oor die bleke dal*
*van my gesig.*
*Maar in my brand 'n helder lig,*
*'n vuur wat onuitblusbaar is,*
*'n sekerheid wat onaantasbaar is:*
*Ek weet ek kan weer soos 'n kind*
*in die skulp van jou omhelsing skuiling vind.*

## *VERBONDENHEID*

*Vanmiddag tussen slaap en vroeë droom*
*Onder die waaiers van die palmboom*
*het my lyf in die aarde vasgegroei*
*en uitgerank tot rooi poinsettias in wilde bloei,*

*en kon ek voel hoedat 'n gotiese verlange*
*in die jong en koel platane*
*na die son se warmte reik,*
*hoe 'n swart sipres deur wind gestryk*
*word tot 'n groen viool.*

*Die bye om die asters was 'n oureool*
*van gons en vlam en die basdiep orrelklanke*
*van die aarde het deur die verwarde ranke*
*van die klimop verby die eik*
*se hoogste takke uitgestyg,*
*verby die lig se verste soom*
*na die sonwit hart van God se laaste droom.*



# Elizabeth C. M. du Toit

## *LENTE*

*Twee Sonnette*

i.

*Bome, wit en blou van bloeisels, wink*
*hul krom, gepunte takke. Soet deurdring*
*van lentegeur, begin die winde sing.*
*Hoe sag en rustig hier! — Ek dink*

*dat voorheen, as die haelwit lente blink*
*deur die grys bas oopvou, en die teer wind sing,*
*ek dit verstaan het net as noue Kring*
*wat rys as Lewe en as Dood versink.*

*Nou lyk die wêreldsdinge soos 'n lang*
*skadu-beweging wat om bome buig;*
*grys en vaag in snelle wisselspel . . .*

*Ek sink nou, vol aanbidding, voor U gang,*
*en voel, dat as U ligpatrone buig,*
*'n vlug van brose skadus uit U snel.*

ii.

*Ek roep, in waasbeweging van die lente oor*
*die ragfyn netwerk van die takke, net na jou.*
*Elke boom wat in 'n brose boog van bloeisels vou*
*laat my snik na jou nabyheid. Ek het myself verloor.*

*Ek is die wind se onrus, wat sleep, ewig gevange*
*onder die ronde koepels van die lae lug,*
*wat om bleek jong plante snik. Stadig sug*
*om die sagte blare my gebroke sange.*

*Soms kruip ek oor die wortels in jaloerse woede*
*omdat jy 'n ander in teer omhelsing hou,*
*teen jou bors beskerm, teen jou hart gevou.*

*'n Vrou snik omdat swakheid haar tenger lede nou*
*skielik so verwondbaar maak as teer die lente vou*
*oor die donker boombas in wit bloeiselgolwe.*

## WATERSTROOM

*Waar die biesies groen om lae rotse bewe*
*en die blomme van die bleek geel waterplante*
*hul yle geure strooi; waar dit klam en koud is*
*in die buigende skadus van die donker rante,*

*waar die ragfyn mos groei in die kilte,*
*groen, met silwer sade, oor die diep swart grond,*
*val rustig, oor die aarselende buiging van my voetboog*
*die gestippelde stingels van die waterplante rond.*

*In die water, met 'n stadige beweging, gly*
*'n donker vis, rustig, stil, wat in die goue dieptes bly.*

## NUWE NAG

*Die geheime nag, steeds maar gevul*
*met skaduwees, wat volgens ou*
*verskole plan versmelt, word nou*
*in dieper sin aan my onthul —*
*as donker ruspunt in 'n stroom*
*waar ek, deur duister slaap omgewe,*
*soos skulp waaroor die water bewe,*
*van jou met yle glimlag droom . . .*

## APPARUIT

*Tussen donker roepe van bome*
*het ek vele duister jare*
*blind gesoek na vree.*

*Ek het gedwaal; met lome*
*hande deur die blare*
*op die stamme langs gevee.*

*Swart was dit. In my drome*
*het U silwer oë en hare*
*'n onrus my gegee —*

*om deur die sugtende bome*
*se fyn gordyne van blare*
*uit te tree, uit te tree —*

*U Lig in; en die lome*
*skadus met U klare*
*maanlig weg te vee . . .*

## ONRUS

*'n Hartstog het my gees bedek,*
*'n greep van liefdesdrif, wat my*
*dwing tot vreemde dade.*

*Onrustig soos die wind is ek,*
*wat skor deur winterdenne gly,*
*gevange in hul naaldgewade.*

*wat deur hom in beweging strek*
*sodat sy smart verdiep, en hy*
*in maling rondval deur hul sade.*

## SEHNSUCHT

### SAFFIESE ODES

*Hoor hoe roep ek vol*
*van verlange. Jy*
*moet nou naby wees.*

*Ek wil hoor hoe praat jy*
*en jou lippe voel sag*
*roer teen my slape,*

*in die brose uur as*
*goue dag in aars'ling*
*beef voor die nagswart.*

*Ek wil weet dat ons nou*
*uit die skamel mure*
*tree van die liggaam,*

*en kan styg tot blydskap*
*Ek vind diep 'n vrede*
*in jou nabysyn.*

### REQUIESCE ANIMA

*Broos, in getal*
*sonder end, sien ek silwer*
*herfsblare val;*

*yl weefsels wat al*
*die herfs deur versilwer*
*die vloer van die dal . . .*

*Rys, siel, en swewe*
*deur die takke wat skor*
*hulle netwerk laat bewe, —*

*soos 'n blaar wat uit lewe*
*in die herfs, wit en dor*
*tot die dood hom begewe . . .*



## J. C. Coetzee

### KRYGSMUSIEK

*Krygsmusiek wat van noodlot omskyn*
*is en alles vreemd en glinsterend maak,*
*jy skal 'n tyding wat liefde deurpyn*
*en liefde opjaag om spits te waak.*

*O hoor die retoriese beuels ontbied*
*jou, o jonkman, en hoor die stoere tamboer,*
*en voel hoe die lied, hoe die listige lied*
*jou skielik gryp en vleuelend ontvoer:*

*„Die donker vyand nader die grens!*
*Voel jy jou volk? haar asem brand.*
*Jonkman, met alle beskerming omwens,*
*wees slaggereed vir jou land, jou land,*
*en stel jou kontrakte tot vredesdag uit*
*met jou halfvoltooide woonhuis en bruid.*
*Jou vaders se déurgesnelde krag*
*kolk ongeduldig binne jou saam*
*en jou opgedamde nageslag —*
*stroom heiligend oor in jou land se naam?"*

---

# Viering

Deur J. VAN MELLE

DAAR sit hulle nou. Die groot Hollandse vlag wat sy vrou kort na die inval gemaak het in die vaste geloof dat hulle eendag die bevryding van hulle land sou vier, is uitgehang, en almal sit nou in die sitkamer om op die bevryding te drink. Hy skink die glase vol, en dan gaan almal staan. „Op die heuglike gebeurtenis," sê sy skoonvader, en sy stem bewe effens.

„Ja," sê almal, „op die bevryding!"

Hulle gaan weer sit, en vir 'n oomblik is daar 'n stilte. Deur die syvenster sien hy nog 'n paar Hollandse vlae. „Ek het nie geweet daar woon ook 'n Hollander nie," dink hy van die een vlag, maar hy spreek die gedagte nie uit nie; besef dat mens nou eers gewigtiger sake moet aanroer.

„Wat 'n seën," sug sy suster, „wat 'n verlossing!"

„Nou sal ons seker weer gou kan skryf," sê sy vrou, „en ons sal van almal kan hoor. As dit dan maar goeie berigte is."

„Mens verlang na briewe, en tog is jy bang om hulle te kry," sê sy suster.

„Daar sal seker menigeen wees van wie ons sal hoor dat hy nie meer daar is nie," antwoord sy skoonvader.

Snaaks dat hulle nie meer opgewonde is nie; glad nie so uitbundig bly as wat hulle altyd verwag het om te wees nie.

„Mens kan dit jou nog nie goed voorstel nie," sê sy vrou.

Hulle bly nog 'n tyd sit terwyl elkeen van hulle trag om die blydskap in hom aan te wakker. Dan sê een miskien: „Ek wou dat ek nou in Holland kon wees." Maar groot vreugde voel hulle nie. Almal is in hulle binneste teleurgestel daaroor, sodat daar selfs 'n ligte weemoed in hulle opkom. Dan, ná 'n tydjie, staan hulle op en gaan weer aan met hulle werk.

Behalwe die radio wat hulle in die sitkamer het, het sy suster in haar kamer ook nog een. Sy hou daarvan om

voor sy gaan slaap, nog 'n rukkie te lê en luister, en in die more, sodra sy opstaan, skakel sy dit aan.

Die volgende dag het hy en sy vrou nog gelê toe sy skree: „Hoor julle dit? Hulle dans in Holland in die strate!"

Meteens sit hy en sy vrou regop in die bed.

„Wat sê jy?"

„Die mense in Holland dans in die strate," roep sy suster vanuit die kamer, en dadelik begin sy luidkeels sing. Sy sing wild, baie opgewonde, breek af en begin 'n ander liedjie, en voor dit half uit is, pak sy weer 'n ander wysie. Telkens hou sy effens op en roep hulle of sy skoonvader dinge toe wat hulle maar half verstaan.

Hy het haastig opgestaan en trek vinnig aan. Voor sy oë is die dansende menigte daar in Holland se strate. 'n Voorstelling van hoe dit nou daar moet wees, meng met herinneringe van vroeër toe hy so dikwels saam met die menigtes op volksfeeste in die strate en op die pleine van sy stad gedans het. Musiek in die musiektent in die middel van 'n plein, en daaromheen die draaiende, woelende, dansende en hossende mense; optogte met musiek deur die strate en daaragter die joelende, singende skare; rye stotende en singende seuns en dogters deur al die strate van die stad, met musiek of daarsonder; hossende rye mans en vrouens, oud en jonk; rondedanse op elke plein waar hulle aankom; dans en huppel met almal, met vriende en met mense wat jy nog nooit gesien het nie; alles tot laat in die aand.

Dit sien hy, en tussen deur sien hy die half verhongerde Hollanders wat nou ook in die strate dans, half verhonger en verkluim; sonder onderklere byna, net met hulle boklere; vermaerde mense met versomberde en bedroefde, verbete gesigte, maar waar nou die vreugde en die dankbaarheid op skyn; juigende mense en stil mense met trane in hulle oë en in hulle keel. En vlae, vlae, vlae oral. Kinders geklee in oranje; mense met oranje serpe, oranje strikke. Hy hoor hulle skree: „Oranje boven!" Hy hoor hulle skree: „Ozo!" Hy hoor hulle vir mekaar roep: „De Mof gaat er uit!"

Hy kyk om na sy vrou. Sy sit nog altyd regop in die

bed. Na die eerste uitroep van blydskap het sy niks meer gesê nie. Hy sien hoe haar gesig krampagtig trek en hoe sy dan haastig haar sakdoek soek en haar vreugde uitsnik.

Hy verlaat die kamer; gaan na die sitkamer. Sy skoonvader is al op. Die ou man staan voor die venster na buite en kyk. 'n Ou man — klein al. Hy staan daar in sy donker pak wat te groot geword het. Sy knieë en rug is ingesak van ouderdom. Nou staan sy kop nog meer vorentoe as gewoonlik, want hy staan daar asof hy skerp na iets tuur. Hy weet wat die ou man nou daarbuite in die mooi Meidag sien. Hy sien die vermaerde, bedroefde en verbete Hollanders dans in die strate van hulle land. Sy lyf wieg saggies en sy een arm beweeg styf op en neer, en sy bene roer effens, asof daar 'n dans in sy geheue is. Die ou man kyk nie eens om nie, en hy sê ook maar niks nie, nie eers goeie more nie.

Hy gaan na die grammofoon en soek 'n Hollandse plaat, en by die eerste tone hoor hy hoe sy suster in die badkamer

---

luidkeels die lied meesing. Sy is nog altyd net so opgewonde, en jy kan hoor hoe bly sy is dat sy nou so hard kan sing saam met die grammofoon.

Hy loop na buite, die stad uit. Dis 'n eensame pad wat hy loop, 'n pad waar net beeste loop. Hy stap haastig, soos een wat bang is dat hy laat sal wees, en ente draf hy, voortgedryf deur die blydskap in hom wat verlang om 'n uiting te vind. Daar is 'n steil en hoë rand, maar die klim maak hom nie moeg nie, en sy opwinding styg nog meer. Vir 'n paar oomblikke staan hy en kyk na die vérgesig, na die stad met sy hoë geboue, die mynhope aan die horison.

Toe begin hy klippe afgooi, al groteres. Hy soek dié wat hy kan loswikkel en rol hulle na die kant van die rand en stoot hulle dan af. So werk hy. Slegs nou en dan staan hy 'n oomblik stil en kyk na die vér uitsig.

Die verte lyk pragtig. 'n Mooi toekoms lê na al die ellende voor. Sy bors swel, en die lig van 'n vreugvolle verwagting is in sy oë. Die Mof lê verslaan en Holland sal herrys. Dan gaan hy weer voort met sy inspannende vreugdevolle spel.

Toe hy ophou, staan die son al hoog aan die hemel. Hy is so moeg dat sy bene onder hom beef en swik waar hy huis-toe stap. Maar hy is heeltemal kalm nou, en terwyl hy in die helder voormiddag op sy gemak met die eensame beespad aanstap, fluit hy saggies die ou Geuselied:

„Wilt heden nu treden tot God den Here,
Hem loven en danken van herten zeer,
En maken groot zijn lieven Namens ere,
Die daar nu onzen vijand slaat terneer."

# Die Boer En Sy Os

**Deur C. M. VAN DEN HEEVER**

DIE boer staan wydsbeen om die witlies-os te vang en na die juk nader te ruk. Oor die bruin linkerarm, wat gekrom van die liggaam af wegstaan, hang vier rieme, saf gebrei deur baie hanteer. Die groot kop, stewig op 'n dik, rooigebrande nek geplant, en die breë, byna hoekige skouers, laat 'n indruk van krag, maar ook van onvriendelikheid en liggaam-sonder-meer na. Al die ander osse het hy sonder veel gesukkel aangeruk en aangesleep na die trekgoed toe, hulle gedwing, geslaan, met die sweepstok se agterkant gestamp tot hulle, gehoorsaam aan sy wil, bewe-bewe onder die juk staan, dom en komieklik weggedraai van die trektou af, die mond en neus kwylerig nat bo die harde sandgrond en die oë wit en styf, asof die eerste wilde verset geëindig het in 'n radeloosheid van nie vorentoe of agtertoe kan beweeg nie.

Versigtig nader die boer nou die moedswillige jong os, wat tussen die ander beeste in wegskuil en telkens handig met sy agterlyf na die vangriem toe draai, terwyl die kop weggebuk is tussen die ry teenmekaargedrukte koppe in waar daar 'n roering en klettering van horings is. Net vir 'n oomblik word die diere uiteen gedrywe, die kop van die jong os word sigbaar, en haastig val die riem oor die horings, skuiwe toe, en met die eerste vinnige wegbeur en hoekige spronge, staan die boer agteroor gerem, vas op sy twee bene en die riem span snaarstyf in sy trillende hande.

„Ho-nou-ho-nou-ho-nou!" bly hy paai en fluit.

Rondom hom maal die dier met pote wat krampagtig sydelings wegtrap en wegbeur; die os se oë lyk wit en skeel soos hy sy kop agteroor gooi en dit dan weer snuiwend neerskud tussen die knieë in.

„Ho-nou-ho-nou . . . "

Terwyl die jong os om en om maal en kort-kort spring-skop, word hy al meer na die wagtende span toe gedruk. Maar plotseling gee hy 'n diep gebulk wat in 'n kort, rou gebrul eindig; hy spring beurend omhoog, maak vinnige buitel-

bewegings, rol onderstebo dat die ronde maag dril, vlie weer op, om dan onverwags struikel-struikel te storm, sodat die boer net betyds met ingetrekte maag nog voor die gegaffel van die horings kan padgee.

„Hierdie os sal ons nooit leer nie, Oubaas," sê die jong wysgerig van die kraalmuur af. „Sy familje is so: Liewers dood, maar nie in die juk nie; liewers dood. Onthou Oubaas dan nie meer . . . "

Maar hy hou op met praat, die mond half oop van verwondering toe die dier in sy rigting beur en dit lyk of die riem, glad gespan naas die geboë nek, sy baas se hande stukkend wil sny. Onwaardig rem-rem die boer langs die beurende os sodat hy nie sy kop kan omgooi en in 'n ander rigting trek nie, want hy weet maar te goed dat geen mens hom dan sal bedwing of kan keer nie. Gelukkig stuit die dier teen die kraalmuur vas met sy horings en laat 'n klomp klippe skurend voor hom neerstort.

„So 'n . . . " sê die boer boosaardig en kom van agter nader om 'n einde te maak aan die dom, oopgespalkte staanhouding van die os wat nou hoorbaar blaas, terwyl die kroeserige vel ruk en die witpunt-stert slap en dood neerhang. Met 'n los riem word hy oor die boud gepiets, maar net 'n senuweeagtige ruk en effense inkrimping van die agterlyf wat toon dat hy dit wel voel.

„Moedswillig!" sê die boer ontevrede. „Jy sal moet hóór . . . "

Versigtig vir 'n onverwagte skop van die dier, gryp hy die os se stert in 'n handige vanggreep, gee dit 'n venynige draai en rats moet hy agteruitspring, want die dier stamp kletterend met sy horings teen die muur vas, steier agteruit en vlie dan bulk-bulk om, terwyl die boer uit alle mag agteroor leun en aan die riem hou. Vir 'n oomblik lyk dit of hy skaats oor die misblad van die kraal.

„Keer voor!"

Onder in die kraal spat die mensegroepie wat nuuskierig staan en kyk het, verskrik uitmekaar. Baie hande gryp nou aan die riem vas, en die os se kop word naby die nek omgeruk sodat dit langs die regterblad ingesny vasgedruk lê en die harde rooi-wit tong kwylend uithang.

„Druk hom aan juk toe — die derduiwel!"

Dit lyk of die dier nou totaal onnosel en verbouereerd is, en hoe meer daar aan hom gestoot en gedruk word, hoe dommer hy agteruit beur.

„Wag, ek wil weer sy stert in die hande kry."

Die boer gryp die misbesmeerde kwas van die stert, probeer tevergeefs die swaar, onbeweeglike liggaam na hom toe ruk, en toe gee hy die stert opeens 'n kinkel, en met die terugruk van sy arm volg 'n draai en 'n ruk dat die dier brullend in die lug spring, en die ronde maag skuur-skuur teen die muurklippe sodat bolle hare agterbly. Toe vlie hy onverwags kortom en 'n geskreeu van: „Gee pad voor!" laat mense platlê om oor die muur te kom. Haastig haal die dier agter die boer aan, maar hy bly handig wegskram terwyl hy die riem stewig in sy hand hou. Rakelings langs hom gaan die horings verby, en die swaar osliggaam skud van die beweging, en onder sy voete voel die boer 'n trilling in die grond soos die os sy kloue laat neerhamer. 'n Stukkie losgetrapte, harde kraalmis vlie gonsend van die agterpote af weg. Eindelik kom die os tot 'n onverwagte stilstand nadat dit nog 'n paar keer vrugteloos met die horings in die lug op en af gestoot het. Die dier is nou heeltemal verbouereerd; dit weet geen raad met die opgegaarde boosaardigheid nie wat agter die omgedraaide oë wag en hulle skeel laat lyk.

„So amper-amper of hy het my geskep," sê die boer, en hy beduie met 'n wenk van die hand en 'n droë laggie aan ander dat hulle agter die kraalmuur moet uitkom om hom te help.

„Aikona, nie ek nie!" skreeu een geklik; „daardie vaal os — ek ken hulle klomp . . . "

Maar die dier het onverwags weer sy gelatenheid en dom houding met gesakte kop laag by die grond laat vaar; hy gee kort buitelinge en skop 'n paar keer agterop dat die bene net vir 'n oomblik teen die lug uitgestrek staan. Dan kies hy vinnig koers na die kraalhek toe, terwyl 'n jammerlike gebulk gehoor word so ver as wat hy spring-hardloop.

„So 'n maaifoedie . . . !"

Maar by die hek kan dit nie verder nie; nog 'n riem word om sy kop gegooi, en toe die hek oopval, beur hy aan in die rigting van die span wat ongeduldig gestaan en ruk en

pluk het. Nou skrik hulle vir die gedruis wat nader, en die trektou rinkel effens, terwyl 'n dowwe gestamp en gekletter van jukke en skeie volg.

Die jong os staan met sy agterlyf skuins gedraai na sy trekmaat toe; as hy hardhandig nadergedruk word na die juk toe, blaas hy onheilspellend deur die neus. Die juk val lig op die sagte skof neer, en vinnig word die strop om die slaphangende keelvel getrek en aan die skeie vasgemaak. Daarna word die dier haastig van die horings af gekoppel aan die maat naasaan.

„Nou sal hy moet trek . . . die wit lies. Ja, ons sal hom maar Witlies noem. Komaan, Witlies, Blokman, hei, julle twee daar voor . . . !"

Die sweep fluit en suis oor die span heen, wat ongelyk wegbuk — die ongeleerdes spartel en slinger agter die twee geleerde voorosse aan. Die ploeg slinger en skraap-skraap agterna en teken al voor die boer uit 'n kronkelende, blink spoor oor die harde grond regs van die kraal. Kort-kort moet die span rukkerig gaan staan, want 'n strop breek hier, 'n skei daar en elders het 'n jong os se agterbeen oor die styfgespanne trektou gegly, en nou spring-loop en skop hy tegelyk, terwyl dit elke oomblik wil voorkom of hy omvergegooi kan word.

By die vaal landjie, waar die melkbos en stinkblaar deurmekaar groei, spring-spring die touleier versigtig tussen die duwweltjies deur, en 'n skel stem gebied: „Regterkant-toe, regterkant-toe . . . Spring jong, toe!"

En toe die ploeg sag tussen die vuilgoed wegraak en die swart grond blink en wegbrokkelend daaroor omkeer, buig die osse laag vooroor grond-toe, swaai effens met 'n bak weg, maar die drywer dwing hulle om gelyk te loop, en die boer steek die ploeg dieper in.

Witlies swoeg, en sy keel fluit asof hy elke oomblik in die strop kan verwurg. Dit word 'n kerf laer gestel, maar een voor op en een af en dit lyk of die dier nie 'n steek verder kan trek nie. Die hele kroesbehaarde liggaam bewe, en die tong hang ver uit, nie van moegheid nie, maar van blinde boosaardigheid oor die vernedering dat hy op hierdie manier getem, geslaan en deur 'n juk na die grond toe gedruk word.

„Wat is dit met die dier . . . ?"

'n Aardige, diep gebrul word gehoor toe die os regop spring en dan met 'n dowwe plof in die voor neerslaan en 'n losknak van rieme en die strop gehoor word. Die oë keer nog akelig wyd oopgerek om en die vier bene skud-skud styf soos hy hom uitrek. 'n Kwylende bek gaan wyd en rooi oop, en die tong hang los en dood op die omgeploegde grond neer.

„Dood!" sê die boer, „net so is die ander drie ook dood. Te hoogmoedig om te trek! Hulle het satan in hulle bloed gehad!"

Die jong os, wat net vir 'n kort rukkie die naam Witlies gedra het, word aan die bene en stert gepak en skurend deur die vuilgoed heen na die kant van die land toe gesleep, waar dit met hoogopgeswelde maag en oophangende mond bly lê, weggewerp en waardeloos.

---

# Afwagting

**Deur P. DE V. PIENAAR**

AFWAGTING met hoop daarby is soos 'n lenteknop waarbinne die verlange na lig stuwend groei; afwagting sonder hoop is 'n strak snaar, dreigend om te spring as die ondermynende magte van buite oorhand oor jou geloof begin kry . . .

Dr. Du Toit se spreekkamers is aan die end van 'n donker gang. Sy koper-naamplaat is hier die enigste dofglimmende skynsel. Toe daar skugter geklop word, het hy dit nie gehoor nie. 'n Aanhoudende gebel volg wat skielik onderbreek word deur 'n skor, genotvolle gelag. Die weerklank daarvan kaats onheilvol langs die gangmure af.

„Binne!" kom die uitnodiging, vriendelik, vér, soos 'n lig in die donkerte. Verblindend die liggolf wat met die deur se oopgaan die gang binnebreek.

Die kloppende aarsel. Agter haar soek iets skuiling in die plooie van haar rok. Die letters op die bronsplaat is nou duidelik sigbaar: Dr. S. du Toit, Spraaktherapeut.

Haar hand lei die iets wat onsigbaar bly vir dr. Du Toit. Haar gesig is ene smeking, ene vertwyfeling. Selfs na die gebruiklike uitnodiging om te gaan sit, bly sy bewend staande, en paai die rustelose verstekeling.

„Dis om my kind, Dokter." Sy weifel.

„Ja?" van aanmoediging.

„Sy kannie praat nie, Dokter."

„Hoe oud is sy?"

„Reeds vyf jaar."

„Mm! Kan sy hoegenaamd niks sê nie?"

„Net 'n paar na-aap-geluidjies, Dokter, maar dr. Erlank ons huisdokter, het gesê daars niks verkeerd met haar ver . . ."

„Mevrou," word sy onderbreek, „kan sy goed hoor?"

„Ja, Dokter; sy's baie fyn van gehoor."

„Het sy enige kindersiektes gehad?"

Die moeder word ongemaklik gestamp, en moet omdraai om met haar kind te praat.

„Kindersiektes?" herhaal hy werktuiglik.

„Nee, nie dit nie. Sy's 'n gesonde kind." En, asof sy daarvan 'n verklaring wou gee: „Sien, Dokter, ek is 'n verpleegster."

„Hm. G'n siektes? Goeie gehoor? Normale verstand? Miskien hoorstomheid. Huislike omstandighede." Dr. Du Toit dink al pratende wat hy nog moet vra.

Met haar gestoei verloor die outjie haar ewewig en val langs die moeder. Dr. Du Toit sien 'n gesond-gevormde kind met goue lokke (wat hy dadelik vir sy Eulalie begeer), en bloesende kleur.

„En toe, outjie, nie seergekry nie?" probeer hy toenadering soek.

Sy spring dadelik op en probeer weer agter die moeder in te retireer. En toe sien sy die koper-bobbejaantjie wat op 'n pak papiere gehurk sit. Skor roggel sy 'n paar keel-

geluidjies en steek kort, stomp vingers in die rigting daarvan. Met dié val haar lokke van die gesig weg, en dís wat dr. Du Toit sien: Blaaroë wat half uitpeul, gebarste lippe wat oophang; 'n dik tong wat moeilik beweeg.

'n Oomblik deins hy terug: Soveel liggaamlike skoonheid gemors!

Sy sien die verstrakking. Sy het al die tyd geweet — was sy nie verpleegster nie? Maar het tog gehoop teen haar beterwete in.

En toe kalwe die stutte van haar gemoed inmekaar. „Dis my straf, dis my straf! Ek wou g'n kind gehad het nie. Ek wou daarvan ontslae raak, dit vernietig, vermoor! Sy sou my hinder in my werk. Maar God het my nie my sin gegee nie. Hy't my in my duiwelse plan teëgewerk. Hy't gesê: ‚Jou selfsugtige! Ek sal jou offervaardigheid leer. Ek sal haar 'n liggaam gee, maar jy sal vir haar moet dink, moet planne maak, moet handel. Daardie verstand wat ongeregtigheid wou smee, sal jy in die diens moet stel van dié wat jy wou benadeel, jou wrede Haman!' O, Dokter, waarom kan jy my nie help nie?"

„Teen God?" wonder dr. Du Toit.

Sy't stil vooroor gesit en snik na die uitbarsting. Die voorwerp van haar leed het groot, dierlike vermaak gevind in die bobbejaan-gewiggie.

„Dit sou selfsugtig wees om God te blameer vir u leed, Mevrou. U weet, daar's miljoene der miljoene mense op die wêreld aan wie Hy aandag moet gee. En wie is u? Net een van Sy skepsele. Ek sou in hierdie kind 'n wonderlike boodskap van God vind, as ek u was. Probeer om dit te ontsyfer deur vir haar te doen wat in u vermoë is. U weet hy wat sy siel verloor, sal dit vind."

Dr. Du Toit wonder of hy nie ook maar soos dr. Erlank moes gemaak het en dit aan 'n ander oorgelaat het nie.

Die lig uit sy spreekkamerdeur het moeder en kind die donker gang langs voorgelig . . .

# „Siestog . . .”

Deur C. A. GROENEWALD

IN die wagkamer van die hospitaal staan 'n man; sy klere is verwaarloos, sy skoene lanklaas skoongemaak, en op sy gesig is 'n trek asof die spiere ná jarelange inspanning losgeskiet en hom met geswolle onreëlmatige gesig nagelaat het. Hy lees die tekste op die muur: „Ek is die Medisynmeester . . .," „Kom na My . . .," „Ek genees die krankes en hulle . . ." Hy stap na die oop raam en kyk uit na die donker op die aarde en die donker in die hemel.

Hy staan te midde van vaal boekrakke sonder glans en boeke wat baie oopgemaak, maar selde gelees word. Hy staan te midde van stoele waarop daar selde ontspan word. Hy kyk na die boekrak, die tekste teen die muur, die stoele en dan na die donker aan die trans, en op die aarde, met sy gesig wat nòg smart, nòg vreugde wys. By wyle toon hy tekens van onrus as sy gebarste hande oor een of ander voorwerp vryf, of as hy hier en daar onhandig aan die vaal baadjie probeer regtrek.

Onderwyl Dirk daar staan, kom een besoeker ná die ander die vertrek binne: 'n Ou moeder met swart klere en 'n swart rok; 'n ou vader met ingevalle wange en dik bril, by hom twee jong dogters, en hulle gaan sit dig bymekaar asof hulle by mekaar skuiling soek teen 'n groot gevaar; 'n jong meisie in 'n veelkleurig opgeruimde tabberd maar met 'n ernstige gesig en angstig vraende blikke; en 'n jong man met bedwonge verligting. So sien Dirk die wagtendes in die wagkamer van die hospitaal.

Voetstappe agter sy rug laat hom terugkyk van die donker voor die venster. Hy sien 'n nuwe aankomeling, 'n lang, maer gestalte met 'n groot ronde kaal kop en klein gesiggie waarin die neus, die oë, die mond en die ken alles op 'n hoop saamgedruk is. Toe die man gaan sit, hou hy hom dop asof hy hom geen oomblik uit die oog durf laat nie.

Hy ken die man nie. Maar as die man iemand hier het wat siek is, hoef hy nie te skroom om met hom te praat nie. Mense het hom al afgejak as hulle dink hy praat voorbarig. Maar iemand wat beangs en hartseer is, het nie tyd vir vloekwoorde nie. So dink Dirk, en hy stap

nader en fluister by die nuwe aankomeling: „Is hier iemand van jou?"

Die ou gesette moeder met kopervlekke op haar keel en bors, die ou vader met sy twee hande op die wandelstok wat regop tussen sy bene staan, die meisie geklee in lewendige kleure wat stip in die een hoek kyk sonder om haar blik af te wend, en die jong man wat stap van rak tot rak, kyk almal 'n oomblik na sy kant, en sink dan in hulle gedagtes terug.

„My vrou," antwoord die vreemdeling. „Sy is baie siek."

Die vreemdeling praat van sy vrou. Die ou moeder dink aan haar gryse metgesel wat van ouderdomswakte daar lê, en sy begeer soveel sterker om hom nog 'n tydjie by haar te hê. Die ou vader dink aan sy kind, die botteltjie gif, die geskree, en in sy magteloosheid daar op die stoel, gaan daar alleen van hom 'n groot verterende liefde uit na die stomme kind. Die meisie sien 'n gesig verwronge van pyn, ná die swaar rotsstuk sy beminde liggaam mismaak het, en die jong man wonder hoe die oudjie gaan lyk.

Dirk kyk met sy uitdrukkingslose pap gesig na die man met die groot kaal kop en opmekaargedrukte gelaatstrekke en sê: „Sy is baie siek, sê jy? Siestog."

„Maar hoe het dit dan verkeerd gegaan?"

„G'n mens weet nie."

„Ja, sulke dinge is verborge," beaam Dirk met maar 'n vae begrip van die betekenis van die woord.

„Die dokter het met 'n liggie in haar oë gekyk. Hy het met pype geluister na haar hart. Twee pype. Toe sê hy: Van Deventer, jou vrou is siek. Ek moet opereer."

„Foeitog!"

Daardie kringetjie rondom hulle word weggeruk van die paadjie waar hulle gedagtes loop. Die ou moeder dink nie so aaneen oor haar afgeleefde eggenoot nie. Sy dink ook: „Die stomme man!" Die ou man met die bril vergeet sy ongelukkige dogter 'n wyle, die meisie haar lewenslustige minnaar in pyn, en die jong man sy vrou in barensnood.

„Hy sê nog: Van Deventer, die ding is so groot soos jou vuis. Hy sit hier onderkant die kort ribbes, en hy moet uit. Anders kan jy 'n afspraak met die lykbesorger gaan maak.' Ek sê jou, man, sy was regtig siek. Sy was ellendig."

Die klein kringetjie se oë is gevestig op die twee mans langs mekaar reg voor die venster met die aand daarbuite.

„Toe ek haar kom sien na sy oopgesny was, dag ek: ,Kan dit die mens wees wat so mooi kan lap en stop? Kan dit sy wees wat haar kindertjies so goed versorg? Kan dit sy wees wat dag ná dag voor die stoof staan, en so 'n

goeie vrou is vir haar man?' Ja, ek sê jou, ek kyk haar so aan, en ek dink: ,Kan dit sy wees?' "

„En sy lyk toe, jy kan sê, verwese, nè? Foeitog!"

„En die dokter sê: Die ding is uit. Was dit drie dae later, sou jy jou vrou graf-toe gedra het. Ja, dit is 'n beskikking dat ons haar betyds oopgesny het, anders was sy 'n kind des doods."

„Siestog, nè," sê Dirk nadenkend.

„Man, ek sê jou, 'n mens is taai, sommer baie taai. En daardie vrou van my, sy is 'n taaie onder die taaies. Die dokter het self gesê sy het deurgekom waar duisend andere die ding nie sou maak nie."

„Siestog, nè."

„En toe, ek sal nou sê: dit is 'n week of so — ek weet nie presies nie, want die tyd ontgaan my 'n bietjie deesdae — kry sy 'n toeval. Elke dag word sy swakker. Nou is sy al, jy kan sê, 'n geraamte. Maar sy veg, daardie vrou van my. Ingee is min. Die dokter sê net: ,Ou-kêrel, jou vrou is siek, ellendig siek.' "

„Ag siestog, Here, tog!"

Die klokkie lui.

Hulle staan dadelik op om binne te gaan. Een ná die ander stap hulle in. Die ou moeder na haar so beminde ouderdomswakke man, die ou vader na sy jong lewensmoeë dogter, die jong meisie na haar minnaar wat hartstogtelik om sy lewe veg. Die jong man na sy vroutjie . . . en sy kind.

Dirk kyk hulle agterna, maar bly in die wagkamer. Hy begin tussen die boeke en tekste en stoele en die donker daarbuite rondstaan, of sy lewe nutteloos geword het, noudat hulle weg is. Hy gaan sit op dieselfde stoele, maar kan nie lank daar sit nie. Hy blaai deur dieselfde boeke sonder om te lees. Hy stap uit en kyk of nog niemand terugkom nie.

Weer lui 'n klok.

Stadig begin hulle terugstap, een ná die ander. Die ou moeder kan weer dink aan haar blomplantjies, waar sy die jakop-regops en die Afrikaners gaan plant. Die ou

vader kan weer met dankbaarheid dink aan die wonderlike goedheid van die Here. Die krag wat hy haar toegebid het, bring vir haar 'n nuwe lig en 'n nuwe hart. Die meisie dink aan hom tuis waar sy hom gaan verpleeg, as hy hier uitkom, en die sout wat sy in sy koffie gaan gooi om hom 'n poets te bak. Die jong man is bly. Hy dink aan die eerste pand van sy liefde wat hy ontvang het . . . Hy dink aan die lewetjie wat nou net begin, en die lang pad wat daar vir hom voorlê.

En as hulle feitlik almal verby is, kom die laaste voetstappe die gang af. Dit is al stil in die gebou; daarom klink die voetstappe harder. Hy stap of 'n droom hom weggeruk het uit hierdie gange en sale met sy kermendes en sy swanger medisyne-lug. Hy stap reguit na die voordeur met sy oë gerig op die aand daarbuite, asof hy sy koers byster geraak het. Hy kom tot homself toe Dirk hom aan die arm vat en vra: „Hoe lyk dit?"

„Ellendig. Dit kan nie meer lank wees nie."

„Ag, siestog, Here-tog, foeitog!" sê Dirk, en die vreemdeling wat hy aan die arm hou, sug.

Hulle stap saam by die voorportaal uit, die trappies af, stadig en versigtig. Dit is of die hospitaal hulle teruggee aan die lewe en die aand daarbuite, die aand met sy ligte en sy donker, sy wind wat saggies fluister in die blare, sy vriendelike liggies op die vlakte, en sy vreedsame stiltes op die berge. Dis hierdie dinge wat Dirk met die vreemdeling aan sy arm tegemoet stap.

Hulle loop tot by 'n bushalte sonder om te praat.

Die vreemdeling sê net: „Wat is die lewe tog!"

En Dirk antwoord: „Ja, wat is die lewe tog?"

Dan klim die vreemdeling met 'n hoflike buiging op die bus, en met hartseer in sy oë sê hy „goeienaand" en ry weg.

Dirk dink nou aan sy eie dogtertjie en sy vrou wat altwee in daardie hospitaal oorlede is. Hy dink aan die laaste keer toe hy by die ingang uitgestap het. Iemand het hom aan die arm gevat en gesê: „Jy sal vergeet." Maar hy het geleer dat 'n mens nie vergeet nie.

En nou, as hy alleen is, gaan hy iedere aand na die hospitaal en wag om iemand aan die arm die aand binne te lei, en te sê: „Ag, siestog, Here-tog, foeitog!"

# Hellensee

Deur W. A. DE KLERK

*(Die Opvoerregte van hierdie stuk word streng voorbehou)*

DIE TYD: Ongeveer halfvier op 'n namiddag in die vroeë lente.

DIE TONEEL: Tonia se slaapkamer op die plaas Hoogvertoon in die Koue Bokkeveld. Daar is 'n bed langs die een venster in die kamer. Dit is oop, en 'n mens kry 'n pragtige vergesig op die puntige en nog met sneeu bedekte Witzenberg in die verte.

Die kamer is gerieflik en met smaak ingerig.

As die skerm opgaan, lê Tonia teen 'n massa opgestapelde kussings in die bed en staar deur die venster na buite. Sy is jonk en aantreklik, sonder om mooi te wees; maar die uitdrukking op haar gesig getuig van kommer en baie innerlike stryd. Skuins voor die bed sit dr. Soederblom. Hy is middeljarig, grys om die slape en het 'n buitengewoon rustige en kalme voorkoms en optrede.

TONIA (*kyk meteens na Soederblom, met ingehoue emosie*): Dr. Soederblom, begryp my baie goed: Ek wil die waarheid weet, niks minder as die waarheid nie. Ek het u van Kaapstad af laat kom om . . .

SOEDERBLOM (*wat alles kalm aangehoor het*): Natuurlik, mevrou Van Velden.

TONIA: U moet my nie verkeerd verstaan nie. Maar as ek hier in hierdie bed al die dae van my jare moet lê, dan het ék tog immers die reg om daarvan te weet, nie waar nie?

SOEDERBLOM: U het.

TONIA: My man is nou nie hier nie. Dit spyt my. Ons het gemeen u kom more. En hy is toe veld-toe. Maar ek meen tog . . .

SOEDERBLOM: Dis my fout, Mevrou. My tikster het ongelukkig deurmekaar geraak met die datums.

TONIA: Nee, dis niks nie. Maar nou dat my man nie hier is nie, moet u asseblief maar voortgaan. (*Pouse.*) Ek wil nou weet wat u bevinding is, Dokter. Ek wil die waarheid weet.

SOEDERBLOM: Daar is geen rede waarom u nie die waarheid sal hoor nie. Inteendeel, ek is van mening dat u geval een van

dié is waar die waarheid alleen die goeie kan bring. Al moet die waarheid ook nou seer maak.

TONIA (*frons*): Wat bedoel u?

SOEDERBLOM: Miskien sal ek dinge moet sê wat u sal raak. (*Hy haal uit sy sak meteens 'n lang koevert.*) Mevrou, ek het na my laaste ondersoek 'n volledige verslag oor u geval opgestel. Ek sou dit moontlik vroeër al deur die pos aangestuur het, maar ek het geweet dat u heelwat vrae sou hê. Dis natuurlik 'n bietjie tegnies.

TONIA (*sigbaar gespanne*): Mag ek dit dadelik sien, asseblief?

SOEDERBLOM: Sekerlik. (*Hy gee die koevert aan haar.*)

TONIA (*skeur dit vinnig oop en haal die rapport uit*): Ek begryp niks van hierdie goed nie, maar . . . (*sy haal weer vinnig haar skouers op en begin lees; dan frons sy meteens*): Geen organiese kwaal nie . . . ? (*Sy kyk vinnig op en lees dan verder*): Funksionele verlamming . . . ? (*Skud haar kop.*) Ek verstaan dit nie . . . (*Sy kyk verwagtend na dr. Soederblom.*)

SOEDERBLOM: Dit beteken, mev. Van Velden, dat u kwaal nie in die primêre sin 'n liggaamlike een is nie.

TONIA: Dr. Soederblom . . . !

SOEDERBLOM: U het dit nie verwag nie.

TONIA: My verlamming nie liggaamlik van aard nie? Dis verspot . . . (*Sy lag 'n bietjie hard.*)

SOEDERBLOM: As ek verduidelik het . . .

TONIA: Maar my liewe Dokter, hier lê ek al meer as nege maande op my rug, Ek is verlam, dood van hier af ondertoe. (*Sy wys met haar hande.*) Dis 'n feit, 'n harde feit wat eenvoudig nie weggeredeneer of weggewens kan word nie!

SOEDERLOM: U is verlam, natuurlik. (*Pouse.*) Maar dis geen organiese verlamming nie. U het aangedring daarop om die waarheid te weet. En ek meen ook werklik dat u die waarheid moet weet.

TONIA (*kyk hom agterdogtig aan*): U meen ek verbeel my?

SOEDERBLOM: O nee, nee. U is werklik verlam. Maar die oorsaak . . .

TONIA: Dr. Soederblom, u vergeet miskien hoe alles ontstaan het! U praat van oorsaak. Maar u weet tog dat ek van 'n perd geval het! (*Sy kom effens meer orent teen die kussings en is sigbaar meer gespanne.*) U vergeet, dr. Soederblom, dat Fleur sy nek gebreek het en dat *my* rug beseer is. Hoe kan u nog

praat van 'n — wel, van 'n nie-liggaamlike oorsaak? (*Pouse.*) Dit is tog wat u bedoel, nie waar nie?

SOEDERBLOM (*baie kalm*): Dit is, mevrou Van Velden.

TONIA (*opgewonde*): Wil u nou te kenne gee, dr. Soederblom, dat ek die hele ongeluk met Fleur gedroom het, dat ons nooit oor die hek probeer spring het nie, dat hy nooit gestruikel het en geval het nie? Fleur, *my* Fleur, wat ek soos 'n kind liefgehad het! (*Sy kyk meteens met trane in haar oë deur die venster en wys*): Dáár teen die bult lê hy begrawe, dr. Soederblom. Dáár lê hy. En as u nie wil glo dat sy nek gebreek is nie, kan ons hom altyd weer laat opgrawe.

SOEDERBLOM (*stil*): U moet probeer om 'n bietjie kalmer te wees, Mevrou. (*Pouse.*) Ek stel baie belang in u geval. Ek wil u graag help, baie graag. Maar dan moet u my probeer vertrou en my 'n geleentheid gee om te verduidelik.

TONIA (*vee haar oë af en sug*): Verskoon my. (*Pouse.*) Hierdie laaste paar dae was nie so maklik nie. En ek . . .

SOEDERBLOM (*simpatiek*): Ek verstaan, Mevrou. (*Pouse.*) Ek weet dit is moeilik vir u om te begryp dat u moeilikheid op die oomblik nie 'n liggaamlike een is . . .

TONIA: Maar Dokter, wat ís dan die oorsaak?

SOEDERBLOM: U het heeltemal reg. Die verlamming het ingetree as gevolg van skok wat u opgedoen het toe u van die perd geval het. Maar soos u van my rapport sal sien, is die liggaamlike skade lank reeds herstel . . .

TONIA (*kyk na die rapport en lees 'n paar oomblikke in stilte*): En tog duur die verlamming nog voort!

SOEDERBLOM: 'n Funksionele verlamming, ja. (*Pouse.*) Mevrou Van Velden, u is 'n intelligente vrou. Daarom praat ek so openlik met u. (*Pouse.*) Daar is ander oorsake wat die verlamming laat voortduur.

TONIA: Ander oorsake . . . (*met 'n ondertoon van sarkasme*). En wat is hierdie „ander oorsake" — wat is die aard daarvan?

SOEDERBLOM: Geestelik.

TONIA: Geestelik? Ek het nie geweet my gees is ook verlam nie!

SOEDERBLOM (*glimlag effens*): Ek is nie 'n sielkundige nie. Ek is 'n gewone dokter. En ek het 'n studie van mense probeer maak — nie as bondels spiere en reflekse nie. As mense, skeppinge van God . . .

TONIA: God?

SOEDERBLOM: Ek is nie in staat om sonder u hulp die psigiese oorsaak vas te stel nie.

TONIA: Ek het dus eintlik 'n psigiater nodig! Nie 'n internis nie!

SOEDERBLOM (*na 'n pouse*): 'n Psigiater sal u moontlik kan help, ja. Maar selfs dit mag nie eers nodig wees nie — as u net sekere feite onder die oë kan sien.

TONIA: Feite?

SOEDERBLOM: Mevrou Van Velden, ek is nie een van daardie mense wat daarin glo dat die kwale van hierdie wêreld en sy mense deur sielkundiges en psigiaters en ekonome en staatsmanne alleen uit die weg geruim kan word nie. Maar, soos die mediese wetenskap, het die psiagiatrie en die sielkunde tog 'n baie belangrike rol om te vervul.

TONIA (*gespanne, ironies*): Ek luister met groot belangstelling, Dokter!

SOEDERBLOM (*niks kan sy kalmte verstoor nie*): Die psigiatrie en die sielkunde kan nooit 'n mens van jou maak nie — 'n *mens*. Maar dit kan jou weer die rou materiaal gee om mee te werk. Dit kan die duiwels uit die huis uit ja. Maar dit kan nie weer die goeie gees daarin bring nie.

TONIA: Dokter, ek het u nie 110 myl laat kom en 'n 100 ghienies betaal om vir my te kom preek nie!

SOEDERBLOM: U het my gevra om my beste vir u te doen, Mevrou. En om eerlik te wees . . . (*sy antwoord nie, maar haal diep asem en staar deur die venster*). Ek wil eerlik wees, en ek wil u help, want ek stel groot belang in u geval. (*Pouse.*) U het gevra om die waarheid.

TONIA (*sug*): Ja, dis alles natuurlik baie lofwaardig. (*Sy kyk meteens skerp na hom.*) Maar wat daarvan? As ek dan 'n psigiater nodig het, waarom kom u na my? Waarom bespaar . . . (*Sy breek kort af en skud meteens haar kop.*) Wat baat dit om u langer as my dokter te hê?

SOEDERBLOM (*stil, nadat hy dit 'n rukkie oorweeg het*): Ek het ook 'n menslike belang in u. Ek wil u graag help.

TONIA: U wil psigiater speel? Of is dit predikant? Hulle sê my u is 'n gelowige . . . !

SOEDERBLOM: Is dit so vreemd vir u?

TONIA: Ek het u geraadpleeg as wetenskaplike.

SOEDERBLOM: Ek is 'n wetenskaplike. Maar ek is ook 'n mens. En die geloof en die wetenskap is nie te skei nie.

TONIA: Ek vrees ek is nie diepsinnig genoeg om met u te redeneer nie. Vergewe my maar. (*Pouse waarin sy diep asemhaal.*) Ek het dus 'n psigiater nodig, want my kwaal is funksioneel.

SOEDERBLOM: Ek het gesê dat dit nie eers nodig mag wees nie.

TONIA: En hoe sal die wonder dan geskied?

SOEDERBLOM: God is ook soms 'n goeie psigiater.

TONIA (*ietwat verbaas*): O, werklik? En hoe sal ék hierdie wonderlike God van u vind?

SOEDERBLOM: As 'n mens God nie kan sien nie, dan is dit omdat hy in sy eie lig staan — met sy rug na die venster en sy gesig na 'n kamer van spieëls waarin hy niks anders as sy eie beeld sien nie.

TONIA: Jy is baie subtiel, Dokter. Waarom nie maar ortodoks en ouderwets wees en my sê dat ek van myself moet „vergeet" nie!

SOEDERBLOM: U is 'n baie skerpsinnige vrou. Daarom sê ek hierdie dinge aan u op hierdie manier en glo ek dat u baat daarby sal vind.

TONIA: U is 'n onuitstaanbare optimis. Werklik!

SOEDERBLOM: Goed, dan sal ek maar ortodoks wees. (*Pouse; dan, asof hy meteens besluit*): Mevrou Van Velden, iets het gebeur in u lewe wat vandag nog die oorsaak is dat u met u rug na die lig en u gesig na die kamer van spieëls staan.

TONIA: O, werklik! Is u ook 'n biograaf? Of 'n privaat-speurder?

SOEDERBLOM: Ek moet noodwendig soms my pasiënte se geskiedenis nagaan.

TONIA: Dan sal u seker uitgevind het dat ek op 3 September van verlede jaar 'n ongeluk met my perd Fleur gehad het toe ons oor die hek van die huiskamp probeer spring het! Dit was net nadat ons hierheen gekom het.

SOEDERBLOM: Ek is bewus daarvan. (*Stiller en met 'n duidelike ondertoon van simpatie*): En ek weet ook dat u en u man in die maande wat voorafgegaan het 'n baie moeilike tyd deurgemaak het. (*Pouse.*) Dit was nie die gelukkigste maande van u lewe nie. U het eenmaal egskeiding sterk oorweeg . . .

TONIA (*geraak*): Dr. Soederblom! U raak persoonlik.

SOEDERBLOM: Ek het u gewaarsku dat ek u moontlik sou moes seermaak.

TONIA: Wat ek en my man se huishoudelike moeilikhede met alles te doen het, is my duister.

SOEDERBLOM (*met die ou kalmte en sekerheid*): U man is 'n

atletiese, viriele tipe — nie so lank gelede nie nog een van die beste rugbyspelers in die land.

TONIA: Ek is beseer toe ek van 'n perd geval het, nie terwyl my man voetbal gespeel het nie.

SOEDERBLOM: Daardie drieë wat hy gedruk het! Daardie kragtige breekslae! En die vaart. Die mense het hom aanbid. En daar was nie 'n vrou in die stad wat hom nie in haar gedagte rondgedra het nie. Nie 'n enkele vrou nie.

TONIA (*sigbaar meer ontsteld*): Dokter, ek versoek u . . . !

SOEDERBLOM: Vandag 'n flukse boer. Ligvaardig en gemaklik en nog altyd verbasend gewild.

TONIA (*kyk weg en is bleek van ontsteltenis*): Ek gaan nie meer na u luister nie . . . (*Sy druk haar ore toe, terwyl Soederblom haar stil en met geduld aankyk*): As dit die manier is waarop u pasiënte behandel, dan moet u maar liewer nou loop. (*Sy kyk na hom, neem haar hande meteens weg van haar ore en sê verskonend*): Kan u my kwalik neem?

SOEDERBLOM (*ingetoë*): Dit spyt my, Mevrou, as ek u ontstel het. Maar dit kon nie anders nie.

TONIA: Maar, Dokter, ek begryp nie: Waarheen mik u? Wat is die doel van al hierdie dinge wat u sê? Hoekom, hoekom!

SOEDERBLOM: Omdat dit al manier is.

TONIA: Maar wat wil u te kenne gee? Wat, wat!

SOEDERBLOM (*stadiger en meer afgemeet*): Mevrou Van Velden, u verlamming het in die funksionele sin voortgeduur lank nadat daar geen organiese oorsaak meer bestaan het nie . . .

TONIA (*uitdagend, met vlammende oë*): Hoekom?

SOEDERBLOM: . . . Omdat dit al manier was waarop u seker kon wees van al u man se aandag — en sy simpatie en liefde . . .

TONIA (*ademloos*): Dokter, jy moet kranksinnig wees!

(*'n Haastige klop aan die deur. Die verpleegster op.*)

SUSTER: Is daar iets wat u nodig het, Dokter?

SOEDERBLOM: Niks nie, dankie Suster.

SUSTER (*nader na die venster; Tonia het haar gesig weggekeer en staar na buite; sy haal nog sigbaar asem*): O, is dit nie 'n heerlike dag nie! (*Pouse.*) Pragtige uitsig hiervandaan af, nè, Dokter? (*Sy kyk vlugtig na hom; hy knik en glimlag.*) Die ou Bokkeveld. En die Witzenberg! (*Pouse.*) 'n Mens sou byna reken dit was al somer. Dis so warm vandag . . . (*aan Tonia*) Mevrou . . . (*Tonia reageer nie.*) Kan ek nie iets vir

Mevrou bring nie? (*Nog geen antwoord nie; die suster kyk na Soederblom en lees in die uitdrukking op sy gesig dat sy Tonia liewer alleen moet laat.*)

SOEDERBLOM (*nader na die venster*): Ja, dis werklik pragtig hier. (*'n Lang pouse.*) Watter snaakse blou meertjie is dit daar onder in die laagte?

SUSTER: O, Dokter bedoel die See . . .

SOEDERBLOM (*onbegrypend*): Die See?

SUSTER (*lag*): Ek vergeet Dokter is 'n vreemdeling in dié kontrei. Hulle noem dit hier maar die See, Dokter. Die plaas het glo eers aan 'n Duitse edelman of iets behoort. Maar hy't die land verlaat en die plaas het lang jare in onbruik gelê. (*Sy kyk na Tonia*): Dit is mos so, nè, Mevrou?

TONIA (*skaars hoorbaar en sonder om om te kyk*): Ja . . .

SUSTER: In elk geval, hy het glo die plek die Hellensee genoem. Dokter moet hier met die verkyker kyk. Dan kan Dokter mooi sien . . . (*sy haal die verkyker af van die tafeltjie langs Tonia se bed en gee dit aan Soederblom*). Dis 'n vreeslike eienaardige gat water. Eintlik 'n soort meertjie . . .

SOEDERBLOM (*wat die verkyker gevat het en daarmee in die verte getuur het*): Dis heeltemal rond!

SUSTER: En sien Dokter hoe steil die kranse rondom afval na die water?

SOEDERBLOM: Ja . . . (*hy kyk metEens weer na die suster*): Dit lyk byna soos die bek van 'n vuurspuwende skag . . . (*hy kyk weer*). En die water is so helderblou! (*Pouse.*) Gebruik u dit vir besproeiing, mevrou Van Velden?

TONIA (*soos voorheen*): Ja . . . ons gebruik dit.

SOEDERBLOM (*langsaam*): Eienaardig . . .

SUSTER: Dit is eienaardig. (*Pouse.*) Ek kry koue rillings as ek na die plek kyk. Mnr. Van Velden vertel my dat hulle dae aaneen daaruit kan natlei en die water sak geen duim nie. En niemand het glo die diepte daarvan gepeil nie.

SOEDERBLOM: Swem julle ooit daarin, mevrou Van Velden?

TONIA (*kyk nog altyd weg, en nog skaars hoorbaar*): Soms . . . in die somer.

SUSTER: 'n Paar weke gelede het daar 'n jong daarin verdrink — so meen mnr. Van Velden-hulle, in elk geval. En die vreemdste is, Dokter, dat sy liggaam tot vandag toe nog nie uitgekom het nie.

SOEDERBLOM (*staar nog altyd deur die verkyker*): Eienaardig . . . (*Pouse.*) U weet dis miskien 'n sterk onderaardse stroom wat daar in die ou skag opstoot. (*Laat die verkyker sak.*) Ek het destyds so 'n bietjie belanggestel in die geologie, en ek weet dat daar sulke plekke ook in Suidwes-Afrika is . . . (*hy kyk weer met die verkyker*). Ek herinner my nou dat ek iets in die koerante gelees het van die man wat verdrink het . . . Hulle het glo sy klere langs die poel kry lê, nie waar nie . . . (*Pouse.*) En u sê hy het nog nooit weer te voorskyn gekom nie?

SUSTER: Ja . . . Daar is net een plek waar 'n mens kan afklim na die water . . . Kyk so effentjies links, Dokter . . .

SOEDERBLOM: Hmm . . . Ja, ek sien dit.

SUSTER: Iemand het hom daar sien afklim. Maar hy't nooit weer teruggekom nie. Dood of lewendig.

SOEDERBLOM: Vreemd . . . (*laat meteens die verkyker sak en kyk op sy horlosie*): Wêreld, ek staan hier asof ek nog die hele week voor my het! Ek sal nou moet gou speel. My motor is juis nie van die beste nie. Ek het ver om te ry . . . (*nader*) mevrou Van Velden . . .

TONIA (*kyk hom nog ietwat verwytend aan*).

SOEDERBLOM (*hy reik haar die hand*): Alle beterskap, Mevrou. (*Hy kyk haar met opregte simpatie aan; maar sy beantwoord die blik met iets verwytends en uitdagends in haar houding.*) Ek sal weer kom . . . net wanneer u my nodig het. En ek stel baie . . .

TONIA (*kil*): Ek glo nie dit sal nodig wees nie, Dokter.

(*'n Gevoelvolle pouse.*)

SOEDERBLOM: In elk geval . . . (*hy is volkome opreg*) My allerbeste wense. En dra my groete oor aan u man . . .

TONIA (*sien baie teneergedruk daaruit; baie stil*): Dankie . . .

SOEDERBLOM: Totsiens . . . (*die suster maak die deur oop en hulle verlaat saam die kamer.*)

TONIA (*volg hulle nog 'n paar oomblikke met die oë; maar as die deur 'n rukkie toe is, sak sy meteens diep weg in die kussings en begin saggies snik. Na 'n lang ruk kyk sy op. Dan begin sy die spore van haar verdriet te verwyder. Sy gebruik 'n handspieël wat op die tafeltjie langs die bed gelê het, kam haar hare en poeier haar gesig. Daarna sit sy 'n rukkie stil en ingedagte en tuur deur die venster. Sy tel meteens die*

*verkyker op en kyk daarmee na buite. Die suster kom meteens weer die kamer binne).*

SUSTER: Jou man het nou net gekom. (*Pouse.*) En mej. Le Roux . . .

TONIA (*reageer sigbaar*): So?

SUSTER: Hulle sal seker nou-nou hier wees. Jou man gesels nog met Dokter . . .

TONIA (*met ingehoue emosie*): Hoe laat is dit?

SUSTER (*kyk op haar horlosie*): Kwart-voor-vier . . . Hm, hy was lank weg. Seker ver gery. Die perde is nat van die sweet. Maar dis warm, natuurlik.

TONIA: Perde?

SUSTER: Hm . . . Mej. Le Roux het ook te perd gekom . . . saam met mnr. Van Velden. Hulle het van Hartseer se kant gekom.

TONIA: O . . .

SUSTER (*tel 'n botteltjie van die tafel op en skud dit*): Het jy al die pille gedrink?

TONIA (*belangloos*): Ja . . .

SUSTER (*terwyl sy aan die kant begin maak*): Mercia le Roux en jy moes groot maats gewees het.

TONIA (*kyk haar skerp aan*): Hoekom?

SUSTER: Nee, sommer. Sy ry ver om jou te kom opsoek. En drie maal in tien dae.

TONIA (*bewaar 'n skyn van onverskilligheid*): Ja, ons was saam op universiteit. (*Pouse.*) As sy huis-toe kom met vakansies, kom soek sy my gewoonlik op . . .

SUSTER: Sy's mooi, is sy nie?

TONIA (*onseker*): Jaaa . . .

SUSTER: Ek kan my oë nie van haar afhou nie. Daar is iets . . . amper uitdagends in haar skoonheid (*pouse — sy dink*). Ek weet nie wat dit presies is nie.

TONIA (*sug diep*): Ek kan nie sê dat ek haar . . . Wel, sy het 'n harde soort skoonheid. (*Pouse.*) En dis natuurlik haar geaardheid ook. Sy kry altyd net wat sy wil hê. Ryk man se dogter. En sy laat niks haar van stryk af bring nie. (*Pouse.*) Sy was nie baie populêr op universiteit nie . . . onder die meisies.

SUSTER: Snaaks dat sy nog nie getroud is nie.

TONIA: Sy was 'n maal of drie-vier verloof. Maar ek reken sy lei die man gewoonlik 'n taamlike lewe (*lag 'n bietjie geforseerd*).

Dié Mercia.

SUSTER: Sy's lektrise, nie waar nie?

TONIA (*verlore*): Hm . . . Biologie.

SUSTER: Hulle sê sy's baie knap.

TONIA: So . . . ?

(*Die deur gaan oop en Mercia le Roux en Leon van Velden verskyn. Hulle lag en is bly, en dit is asof hulle deel van die jong, lewenskragtige lente saam met hulle gebring het. Die suster af.*)

MERCIA (*gekleed in 'n rybroek van goeie snit, met 'n karwats in die een hand en 'n bossie blomme in die ander*): Hallo, Tonia!

TONIA (*sigbaar op die verdediging*): Hallo.

LEON (*soen haar op die voorkop*): Middag, my pop.

TONIA: Middag, Leon. (*Sy kyk hom effens verwytend aan.*) Jy was lank weg. Dokter was hier.

LEON: Ja, ja. Ek het hom hier voor gekry. En hy sê my die vooruitsigte is so goed. Pragtig! Hier is glo 'n rapport.

TONIA: Ja . . .

MERCIA: Mag ek dit ook lees, Tonia? Weet jy, ek het 'n byna morbiede belangstelling in dié goed! O, terloops, ek het vir jou blomme gebring. Self gepluk hier anderkant Hartseer. Die wêreld staan vol daarvan. Mooi, nè? Waar's 'n blompot?

TONIA: Jy sal een moet gaan haal. (*Pouse.*) Dankie, hoor. Ek bedoel vir die blomme. Hulle is mooi.

MERCIA: Plesier. Ek gaan gou 'n pot soek . . . (*af.*)

LEON: Waar is die rapport, kleintjie? Ek brand van nuuskierigheid.

TONIA (*kyk 'n maal om haar*): Ek weet nie . . . Dit was hier . . . (*soek weer met die oë*). Dokter het dit seker êrens neergesit.

LEON (*soek*): Ek sien dit nie.

TONIA: Ek wonder . . . Moontlik het hy dit saam.

LEON: Ag nee, dis lastig. (*Kom sit op die rand van die bed.*) In elk geval, wat sê hy?

TONIA: O . . . Ag, dis alles so tegnies. Die ding sal seker uitkom een of ander tyd. Leon . . .

LEON: Ja?

TONIA: Jy het so lank weggebly. Waar wás jy?

LEON: Uit in die veld, my skat. Die skape het my langer besig gehou as wat ek gemeen het.

TONIA (*verwytend*): Ek het jou so mooi gevra om vroeg terug te kom.

LEON (*'n bietjie krieuwelrig*): My liewe mensie, jy sal nou moet begin besef . . . (*meteens meer simpatiek*): Dis moeilik om altyd alles eksie-perfeksie te laat verloop. So 'n boerdery kos baie organisasie en tyd, nie waar nie?

TONIA: Ja . . . (*Pouse.*) En toe ontmoet jy vir Mercia?

LEON: Net hier anderkant Hartseer. Ons het toe saam gery . . .

(*Mercia verskyn op die drumpel met die blomme in 'n pot, maar steek vas toe sy meteens haar naam hoor.*)

TONIA (*impulsief*): Ek wil met jou praat oor . . . oor Mercia.

LEON (*frons en laat sy stem sak*): Wat bedoel jy?

(*Mercia verdwyn weer stil.*)

TONIA: Wel, ek . . . e . . . Jy moenie my verkeerd verstaan nie.

LEON: Mensie, wat bedoel jy?

TONIA: Van wanneer noem jy my nou so . . . . (*sarkasties*) „mensie"!

LEON: Ag toe nou, toe nou. (*Pouse.*) Ek begryp jou glad nie.

TONIA: Ek sê dit omdat mense reeds begin praat.

LEON: Praat? In hemelsnaam, waaroor?

TONIA (*asof sy meteens die moed bymekaarskraap*): Julle is glad te veel in mekaar se geselskap.

LEON (*skrik en staan op*): Tonia!

TONIA: Dit is so, Leon.

LEON (*kwaad*): Liewe hemel, het dit nou al so ver gekom dat ek nie eens in die geselskap van 'n dame mag verkeer sonder dat die hele buurt aan die skinder raak nie!

TONIA: Dis nie dit nie, Leon.

LEON: Nou-ja, in goedheidsnaam, wat is dit dan? Moet mense altyd die slegste moontlike vertolking plaas op 'n mens se . . . op wat jy doen en . . . Ek dink dis belaglik!

TONIA (*sug*): Nou-ja, dis nie my skuld nie. Moenie vir my kwaad word nie. Ek sê jou net wat . . . wel, wat daar gesê word. (*Pouse; sy kyk hom meteens met tederheid aan.*) Ék vertrou jou natuurlik, Leon.

LEON (*versag*): Ek was nie kwaad vir jou nie. Maar, my liewe skat, ek kan nie begryp dat . . .

(*'n Haastige klop. Die suster op.*)

SUSTER: Ekskuus . . . Klaas Omdraai het nou net die pos gebring. Hier is die koerant — en 'n brief vir u, mnr. Van Velden. Lyk belangrik . . .

LEON (*vat die brief by haar*): Dankie. (*Kyk na die brief.*)

Aangeteken, gemerk dringend . . . en die posstempel is Suidwes-Afrika. Wie de duiwel . . . ? (*Hy skeur die brief oop en lees vlugtig die inhoud.*) Nou-ja . . . !

SUSTER: Ek gaan nou so 'n entjie stap. Ek sal nou-nou terug wees. U bly hier, nè, mnr. Van Velden? (*Toe Leon nie antwoord nie.*) Ek gaan net tot hier agter op die bult . . . Totsiens! (*Af.*)

TONIA: Wat is dit?

LEON: Wag 'n oomblikkie . . . (*hy lees verder*) . . . Dis nou 'n ding!

TONIA (*frons*): Wat is dit?

LEON (*kyk op*): Die plaas het mos vroeër aan ou Schenk behoort.

TONIA: Ja . . .

LEON: Dis van hom. Hy's later na die buiteland, maar het blykbaar 'n ruk gelede teruggekom. Wil jy hoor wat hy skrywe?

TONIA: Natuurlik.

LEON: Eienaardig . . . (*Hy lees 'n oomblik eers in stilte.*) Geagte ensovoorts, ensovoorts . . . die gewone . . . Dan sê hy: ,, . . . Ek het 'n paar weke gelede 'n berig in 'n Kaapse koerant gelees van 'n verdrinking op die plaas ,Hoogvertoon.' Die lyk van die persoon het volgens die berig nog nie te voorskyn gekom nie. My agente was blykbaar nie bewus van sekere feite in verband met die Hellensee ten tyde van die verkoping aan u nie. Ek stel u egter hiermee in kennis dat ek destyds 'n staatsgeoloog gekry het om na die gat water te kom kyk . . . " (*Hy kyk op.*) Dit moes omtrent twintig jaar gelede gewees het . . . ,,Daar het destyds gereeld gedurende die vroeë lentemaande en die laat winter mense in die gat verdrink. Geeneen van die lyke is gevind nie . . . "

TONIA (*wie se belangstelling meteens verskerp is*): Goeie hemel . . .

LEON: ,, . . . Die volledige rapport besit ek nie meer nie. Maar dit het daarop neergekom dat die gat die skag is van 'n ou afgeknotte kegel. Gedurende die laat winter en vroeë lente is daar glo 'n baie sterk onderaardse stroom — waarskynlik as gevolg van oorvloedige winterreëns hoër-op op die hoogvlakte. Mense wat gedurende hierdie tyd dit in die See waag, doen dit met lewensgevaar. Die afwaartse suiging en die skuins kegelvormige wande van die skag veroorsaak dat die mense waarskynlik onderwater bly vassit en nooit weer te voorskyn kom nie . . . " En dan nog 'n paar reëls . . . Genugtig!

TONIA: Dit klink fantasties!

LEON (*staan 'n oomblik en nadink*): Weet jy, ek het altyd 'n

snaakse vermoede gehad dat daar iets eienaardigs is omtrent daardie poel. En toe Piet Swaeltjies daar wegraak, het ek gewonder of dit nie dalk so-iets is nie . . .

TONIA: Jy sal die plek moet laat toekamp . . .

LEON: Hm . . . Ja, ek sal. (*Hy stap na die venster en kyk met die verkyker in die verte.*) Daar lê dit soos 'n groot blou oog . . . ! (*Pouse.*) Nou-ja, ons sal dan maar net versigtig moet wees . . . Toe ons daar vaneffe verbyry het Mercia juis gepraat van swem . . . !

(*Die telefoon lui meteens.*)

LEON (*telefoon vanuit die gang; as hy die spreekbuis opgetel het*): Ja? . . . Hoogvertoon . . . Leon van Velden . . . Wie? O, Dokter! . . . Ja, ja . . . Ag so . . . Ja, ja, natuurlik . . . Ek sal binne 'n paar minute daar wees . . . Totsiens! (*Weer op.*) Dis dr. Soederblom.

TONIA (*fronsend*): Dr. Soederblom?

LEON: Hy't teëspoed gehad met sy motor — soos hy verwag het. Nou's hy hier onder by Cosky se winkel. Hy kan nie voor more verder nie . . .

TONIA: En nou wil hy hier kom oorbly?

LEON: Dit klink byna asof jy beswaar het.

TONIA (*vererg haar*): Moenie verspot wees nie, Leon.

LEON: Wel, my skat, jy klink so onentoesiasties!

TONIA (*kriewelrig*): Ag . . .

LEON: In elk geval, ek gaan hom gou haal. Ek sal nou-nou weer terug wees.

TONIA (*met ingehoue vyandigheid*): Wat moet ek vir Mercia sê?

LEON (*terwyl hy die kamer verlaat*): Ek sal binne twintig minute weer hier wees.

TONIA (*verwytend*): Totsiens, Leon.

LEON (*draai om op die drumpel en glimlag*): Totsiens, my skat . . . (*Af.*)

TONIA (*agterna*): Twintig minute is 'n lang tyd! Dit mag 'n leeftyd wees!

LEON (*loer weer in*): Wat bedoel jy nou?

TONIA (*koppig*): Niks.

LEON (*wys 'n bestraffende vinger na haar*): Meisiemensie, ek sal! jou een van die dae oor my skoot trek en afransel.

TONIA: Doen dit maar gerus! Dit mag my gesond maak. Vra maar vir dr. Soederblom. Hy weet alles daarvan.

(*Leon kyk nog 'n oomblik forsend na haar. Dan verdwyn hy.*)

TONIA (*agterna; met 'n soort galgehumor*): Waarom gebruik jy nie 'n perd nie? Dis soveel geselliger . . . en meer romanties! Hy kan agterop sit!

(*Leon se hardop gelag klink êrens van buite en sterf weg. Mercia op met 'n baaikostuum in die hand.*)

MERCIA: Waar is Leon heen?

TONIA: Nee, hy's sommer 'n bietjie uit.

MERCIA: O . . . (*Waai die baaikostuum in die lug.*) Ek het hierdie hier agter gevind. Dis glo joune.

TONIA (*kyk die ander byna hatig aan*): Mercia, ek hou nie daarvan dat mense in my goed krap nie.

MERCIA (*terwyl sy 'n sigaret opsteek*): Jammer, kleintjie. Dit het los bo-op die wasgoedmandjie gelê. En ek het werklik lus vir swem.

TONIA: En jy kan nie gaan swem nie!

MERCIA (*verras*): Waarom nie?

TONIA: Ek sê jou jy kan nie. Nie in die See nie.

MERCIA: Maar waarom nie? Dis 'n lekker dag. Byna somerweer, en . . .

TONIA: Dis gevaarlik!

MERCIA (*met 'n geamuseerde glimlag*): Ek was kampioenswemster op my dag.

TONIA: Dit maak nie saak nie. Ek sê jou jy kan nie.

MERCIA (*lag effens*): Maar jy lyk so ernstig. So bekommerd oor *my* — arme klein Mercia.

TONIA (*word bleek en gespanne*): Wat kom soek jy hier?

MERCIA (*met 'n ligte skouerophaling*): Niks. Sommer oorgekom. Blomme vir jou gebring.

TONIA: Wel, ek hou nie van jou teenwoordigheid hier nie! Verstaan jy?

MERCIA (*glimlag nog steeds*): Ek verstaan. (*Pouse.*) Dis nie nuus nie.

TONIA: Jy krap my net om. Ek is siek en ek . . . Jy moet liewer wegbly, asseblief.

MERCIA: Jy vra nog „asseblief"? (*Sy lag kort en musikaal.*) En as Leon my vra om te kom?

TONIA: Dit maak nie saak nie.

MERCIA: Wat moet ek dan vir Leon sê as hy my vra om te kom?

TONIA: Dit raak my nie wat jy sê nie. Maar ék wil jou nie hier hê nie. Ek ken jou te goed en te lank, Mercia le Roux!

MERCIA: Werklik?

TONIA: As jy weer jou streke by my kom uithaal . . . (*Sy kyk haar waarskuwend aan.*)

MERCIA: Streke?

TONIA: Dis al wat 'n mens dit kan noem. Streke, ja. Ek ken jou mos al van toeka af. (*Pouse.*) Jy't eenmaal jou neus in my sake gesteek en ek het dit nog nie vergeet nie. En miskien gee dit jou nog altyd genot om te weet dat jy Lalie Victor se lewe ook verwoes het. (*Minagtend.*) Jy met jou mooi postuur en jou mooi verleidelike oë! Jy's net liggaam, liggaam!

MERCIA (*lag, nie geraak nie*): Jy moet jou nie so opwen nie, Tonia. Dis nie goed vir jou nie. (*Pouse.*) Jy vergeet ek het verstand ook.

TONIA: Ek sê jou net: Ek wil jou nie weer hier sien nie.

MERCIA: En wat sal jy maak as ek kom?

TONIA (*met trane in haar oë*): Ja, natuurlik . . . Dit sal *jy* wees om misbruik te maak van my toestand. Dis net wat 'n mens van jou kan verwag.

MERCIA: Oordeel jy nie miskien 'n bietjie te skerp nie? Werklik, my skat, „I'm not at all as bad as I'm painted."

TONIA: Skerp? Hpf . . . En ek dink jou grimering is vrot. Jy met jou pers lippe . . .

MERCIA (*lag weer stil*): Jy het nogal 'n humorsin.

TONIA: Ek wil baie reguit met jou praat, Mercia. Jy bly weg van Leon.

MERCIA: Beskuldig jy my nou van intimiteit met jou man?

TONIA: Ek beskuldig jou van niks. Ek sê jou net: Bly weg!

MERCIA: Nee, raai, dit kan ek nou nie belowe nie. As Leon graag met my gesels en soms my geselskap geniet, sien ek geen rede waarom ek dit nie . . . wel, waarom ek nie sal meedoen nie.

TONIA: Meedoen!

MERCIA: My liewe mensie, as jy dit nog nie besef nie, dan is dit hoog tyd dat dit tot jou deurdring: Leon is jonk en het nog sy hele lewe voor hom en hy het die reg om sy eie lewe te reël. Jy kan nie alles vir hom wil reël nie. In die toestand waarin jy verkeer, moet jy realisties wees.

TONIA: Realisties?

MERCIA (*vertroulik, en met heelwat meer simpatie*): Nou luister:





## Sodoende word
## DIE GESKIEDENIS WEER BELEWE

In Simon van der Stel se woonhuis op Constantia, 'n pronkstuk van die Kaap, sal u wynkelders vind wat terugdateer na die dae van die Verenigde Oos-Indiese Kompanjie . . . in die Geloftekerk, tans die Voortrekkermuseum, in pragtige Pietermaritzburg, is aantreklike Voortrekkergedenkstukke en hul persoonlike besittinge . . . Paul Kruger se huis in die indrukwekkende Pretoria het romantiese herinneringe aan die bloeityd van die ou S.A. Republiek . . . Boshof in die Oranje-Vrystaat spog met sy primitiewe rotsskilderye wat nou wêreldberoemd is . . . en versprei oor die vier provinsies van die Unie, is die monumente van Suid-Afrika se kort maar kleurryke bestaan.

**Ten einde die beste van Suid-Afrika se romantiese verhaal te maak, moet u al sy historiese plekke besigtig en *elke* oord van volksbelang besoek.**

**Spesiale toere van geskiedkundige belang kan deur die Suid-Afrikaanse Spoorweë gereël word. Enige Suid-Afrikaanse Spoorwegtoeristeburo sal met genoeë al die besonderhede aan u verstrek.**

# SUID-AFRIKAANSE SPOORWEË





Al hou jy nie van my nie, hou ek nogal heeltemal van jou — al glo jy dit nie. En ek is werklik jammer vir jou.

TONIA: Dit spyt my, ek glo dit eenvoudig nie.

MERCIA: Dit maak nie saak nie. Die waarheid is dat ek is. Ek wil jou graag 'n baie goeie wenk gee (*as Tonia haar aandagtig aankyk*). As jy . . . wel, ek sal maar padlangs gesels: As jy jou man se liefde en simpatie wil behou, dan moet jy nie onmoontlike eise aan hom stel nie.

TONIA (*stadig, dreigend*): Wat bedoel jy, Mercia?

MERCIA: Leon is nog in die fleur van sy lewe. Hy is jonk en atleties. Ek is 'n realis en ook 'n goeie wetenskaplike . . . eintlik 'n goeie bioloog. En wat ek sê is geheel en al die gevolg van koele berekening.

TONIA: Ek wens jy wil sê wat jy wil sê . . .

MERCIA: Jy moet besef, Tonia, dat . . . e . . . wel, dat jou toestand van so 'n aard is dat Leon hom nooit volkome sal kan uitleef soos dit hom toekom nie . . .

TONIA (*diep geraak*): My vermoede was dus reg!

MERCIA (*gaan koud-logies voort asof sy besig is om 'n eksperiment te beskrywe*): Jy verwag van Leon onmoontlike dinge. En daar is net twee weë wat jy kan volg. Jy sal òf . . . bereid moet wees om Leon 'n sekere mate van vryheid toe te laat, òf anders sal jy maar jouself moet versoen met die idee dat hy jou gaan bedrieg. En ek reken dis baie, baie beter om eerlik te wees . . . en die feite onder die oë te sien.

TONIA (*byna buite haarself*): Watter feite!

MERCIA: Dat 'n man sekere behoeftes het. Dis al.

TONIA (*met haar oë op 'n skrefie*): Mercia le Roux . . . Ek waarsku jou!

MERCIA (*kalmerend*): Tonia . . . Verstaan my goed. Ek praat met jou, want ek voel dis reg dat iemand met jou behoort te praat. Ander mense is te bang en te oneerlik om dit te doen. Ek is bereid om beledigings op te vreet . . . en jou nog die waarheid te vertel. Want ek reken dit is ten bate van almal.

TONIA: Wie het jou gevra om jou neus in my sake te steek? Wat weet jy van my en Leon af? Wat weet jy van ons?

MERCIA: Ek meen ek weet genoeg.

TONIA (*met triomf in haar oë*): Wel, laat ek dit vir jou vertel, mej. Le Roux, dat ek Leon sou vertrou deur 'n duisend jaar! Verstaan jy dit? Deur 'n duisend jaar! Jy weet niks van ons

verhouding af nie. Leon is die edelste en die beste mens wat ek ken. En jou lae, gemene insinuasies sal niks baat nie. Leon het my deur al hierdie maande, hierdie hele laaste jaar, met die grootste liefde en simpatie behandel. En hy . . . hy sal eenvoudig nie iets doen wat . . . Nie Leon nie, nie hy nie!

MERCIA: Die beste mense in die wêreld is gebonde deur die natuur. En om dit te ontken, is eenvoudig om verydeling en bitterheid in die hand te werk. (*Pouse.*) Ek is nie alleen 'n bioloog nie, sien. Ek meen dis ook goeie sielkunde.

TONIA: Loop in jou verstand, Mercia. Jy weet niks van my en Leon af nie. En ek sê jou weer en ek sal dit herhaal totdat ek doodval: Leon sal nóóit ontrou wees aan my nie!

MERCIA: Dis miskien wreed om jou . . . e . . . uit jou droom wakker te skud. Maar ek reken dis nodig. (*Pouse.*) Hoe gouer jy jou versoen met die idee, Tonia, hoe gelukkiger sal jy wees — en ons almal.

TONIA: Idee? Watter idee? En wie is „ons"? Wat het jy daarmee te maak?

MERCIA: Ek reken nie dat dit nodig is om weer 'n keer alles te herhaal nie. Jy verstaan my baie goed. Ek reken so.

TONIA (*heeltemal buite haarself*): Jou lae . . . ! Mercia, jy's niks beter as die goedkoopste van goedkoop . . .

MERCIA: Wat?

TONIA: Die naam is te goed vir jou! Die waarheid is dat jy eenvoudig jou paadjie wil baan om jou gemene doel met Leon te bereik! Jy behoort jou te skaam! Hier lê ek, swak en hulpeloos, en jy besit nie sóveel morele gevoel om . . .! Voor God sweer ek, Mercia le Roux, dat ek my op jou sal wreek as jy met jou planne voortgaan! Al moet ek nou uit my graf opstaan en loop!

MERCIA (*nou die eerste maal 'n bietjie geraak*): Watter planne?

TONIA: Jy weet baie goed! Maar onthou, onthou! Daar is 'n God wat nie slaap nie, hoor!

MERCIA (*met 'n soort minagting*): Ek reken jy's verspot, Tonia. Die manier waarop jy so te kere gaan. Dis hoog tyd dat jy met jou kop begin dink en nie met jou hart nie. Jy kan nie die waarheid ontwyk deur jou humeur kwyt te raak nie.

TONIA: Die waarheid? Moenie jy met my van die waarheid praat nie! Jy verstaan daar niks van af nie.

MERCIA (*nadat sy 'n oomblikkie onseker na Tonia gekyk het*): Nou-ja kyk, ek het tog nie vandag lus vir so 'n banale stryery nie. Jy weet wat my mening is, en ek bly daarby. Jy sal my seker nou maar verskoon (*sy maak aanstaltes om die kamer te verlaat*). Daar is ook perke aan my sagmoedigheid. Totsiens . . .

TONIA: Waarheen gaan jy?

MERCIA (*sonder om om te kyk*): Ek glo nie jy sal eintlik belang daarby hê nie, Tonia. Verskoon my dus maar as ek so geheimsinnig is. (*Sy klap die deur agter haar toe.*)

TONIA (*nog inwendig woedend*): Moenie 'n gek wees nie, jy kan nie . . . (*sy breek kortaf, asof 'n gedagte haar meteens te binne geskiet het. Daar volg 'n lang pouse waarin sy sigbaar 'n stryd met haarself voer. Dan is dit meteens asof sy wakkerskrik uit haar droom; maar toe sy praat, is dit nog met 'n soort terughoudendheid en halfhartigheid*): Mercia, jy kan nie gaan swem nie . . . (*Pouse.*) Mercia! . . . (*Weer 'n lang pouse; sy haal sigbaar asem en kom bleek en baie gespanne voor*). Mercia! Mercia, kom terug . . . Mercia, jy kan nie gaan swem nie! Dis gevaarlik. Ek het jou gesê . . . ! (*'n Pouse waarin dit skyn asof sy wag om te sien of haar woorde enige uitwerking het; maar Mercia verskyn nie, en dit is stil in die huis. Dan nog harder en meer ontsteld*): Mercia! Leon het 'n brief gekry! Dis gevaarlik, kom terug! Mercia . . . Mercia . . . ! (*Sy luister weer en strengel haar vingers senuweeagtig inmekaar, dan halfluid aan haarself*): O, God . . . wat het nou gebeur? . . . Maar ek het haar gesê, ek het, ek het! (*Dan meteens weer harder*): Mercia! . . . (*Pouse; dan weer aan haarself, baie bekommerd*): O Vader, waar is sy, waar is sy . . . ? (*Impulsief raap sy meteens 'n asbakkie op van die tafeltjie langs die bed en werp dit na die deur.*) Mercia, Mercia, Mercia! (*Die geskree het haar duidelik uitgeput, want sy sak terug in die kussings en bring haar hand op na haar kop en stoot haar hand radeloos deur haar hare.*) Hoekom kom sy nie? Wat makeer haar? (*Swakker*): Mercia! (*Sy stoot haar half op asof 'n nuwe idee haar meteens te binne geskiet het.*) Suster! . . . Suster! . . . (*Sy druk meteens haar kop diep weg in die kussings en begin snik.*) O, waar is almal, waar is hulle, waar is hulle? Suster, Suster! (*Nou heeltemal buite haarself van angs.*) O God, asseblief, asseblief, bring haar terug . . . Mercia, Mercia! Asseblief, O Vader, asseblief . . . Suster! Leon . . . ! O,



"Dit was oor 'n glas Chandler's
met 'n maat dat ek besluit het
tussen Potchefstroom of om my
geluk in Johannesburg te probeer.
Wel, ek kan nog 'n glas Chandler's
in enige van die twee plekke
geniet . . . en dit pas my!"

**Chandler's**

*Bouer van die Rand se bouers* **LAGER**

2127-1

hoekom antwoord hulle nie? Mercia, kom hier, kom hier! Mercia . . . O God, asseblief, asseblief . . . Ek het nie geweet nie . . . Sy't my nie kans gegee nie! O, vergewe my, God, vergewe my! Ek het dit nie so bedoel nie! Mercia! Mercia! . . . Suster! Kan niemand my hoor nie? Niemand nie, niemand! Ai Mieta . . . Mieta! Vader, O Vader . . . Mercia, Mercia! (*Sy sak weer in die kussings weg en begin nou hartstogtelik te snik; vanuit die kussings*): Ek het dit nie bedoel nie; Ek het nie, ek het nie! (*Sy wieg ontredderd heen en weer.*) Vader, Vader gee tog dat sy nie na die See sal gaan nie! Asseblief, asseblief . . . ! (*Sy kyk meteens betraand op, en 'n vreemde, verlore uitdrukking kom meteens op haar gesig; dis asof sy meteens volkome onbewus geword het van haar eie bestaan; nog sag snikkend beweeg sy meteens stadig en werktuiglik van die bed af. Die volgende oomblik is sy op haar voete langs die bed. Instinkmatig gryp sy na die rug van 'n stoel en beweeg 'n paar tree vorentoe met haar blik stip gerig op die deur; terwyl sy dit doen*): Mercia, Mercia . . . ! Mercia, kom terug, kom terug . . . !

(*Die deur gaan meteens oop en Mercia verskyn. Sy staan vasgewortel toe sy Tonia in die middel van die kamer sien staan.*)

MERCIA (*toe sy vinnig beweeg na haar*): Tonia! Wat het jy . . . wat het gebeur!

(*Maar Tonia is nie in staat om te antwoord nie. Sy snik saggies onder haar asem en kyk met wye, beangste oë na Mercia, as'of sy nie kan glo dat dit sy is nie.*)

MERCIA: Jy staan! Jy geloop! Tonia, praat . . . !

TONIA (*nog heeltemal buite haarself*): Waar wás jy, waar wás jy? (*Sy gryp meteens vaster aan die rug van die stoel, en dan sak sy stadig daarteen af na die vloer.*)

MERCIA (*wat in 'n kits by haar is*): Sy's flou . . . (*Sy kyk radeloos om haar*): Gits, wat maak ek nou? (*Sy probeer haar optel, maar vind haar te swaar; sy kyk nog 'n maal vinnig in die kamer rond, staan dan op en hardloop na die deur.*)

(*Toe Mercia die deur bereik, gaan dit meteens oop en Leon verskyn.*)

MERCIA: Goddank!

LEON: Wat is dit? (*Sien Tonia meteens opgekrimp op die vloer lê.*) Tonia . . . ! (*In 'n kits is hy by haar.*) Sy's flou. (*Aan Mercia*): Wat het gebeur?

MERCIA: O, God, dis alles so deurmekaar!

LEON: Wat het gebeur!

MERCIA: Leon, ek sal later verduidelik. Tel haar op.

LEON (*tel Tonia van die vloer af op en lê haar versigtig weer neer op haar bed*): Roep vir dokter Soederblom, asseblief. Binne, in die voorhuis . . . !

(*Mercia af.*)

LEON (*buig oor die bewustelose Tonia en kyk angstig na haar*): Tonia . . . Liefling . . . Tonia . . . My arme ding . . . Tonia . . .

(*Soederblom en Mercia op.*)

SOEDERBLOM: Wel . . . ! (*Hy stap reguit na Tonia en begin haar vlugtig ondersoek.*)

LEON (*dringend*): Mercia, wát het gebeur?

MERCIA: Dis 'n hele lang storie, maar . . .

SOEDERBLOM (*aan Leon*): Jy hoef nie onrustig te wees nie. Sy sal nou weer bykom. Daar is niks om onrustig oor te wees nie.

MERCIA: Ek was hier by haar in die kamer . . . nadat hy weg is. Wel, ons . . .

LEON: Ja?

MERCIA: Sy het baie kwaad vir my geword.

LEON: Hoekom?

MERCIA (*nou weer kalm*): Leon, dit sal nie help om nou al die besonderhede mee te deel nie. Dit was waarskynlik my skuld gewees. Ek moes liewer maar geloop het . . .

LEON: Hoe het sy daar op die vloer langs die stoel gekom?

MERCIA: Wel, ek het later geloop. Ek het haar baaikostuum geleen en wou gaan swem.

LEON: Ja?

MERCIA: Toe ek hier op die trap kom, het ek haar hoor skree. Maar ek het gemeen dat sy . . . wel, dat sy nog maar net kwaad was en miskien buite haarself . . .

LEON: Waaroor het julle geredeneer?

SOEDERBLOM: Mnr. Van Velden, ek reken dis wenslik om nou daarop in te gaan. (*Aan Mercia*): U het toe 'n rukkie . . . e . . . wel, sal ons sê binne in die huis vertoef voordat u besluit het om te gaan hoor waarom sy u roep?

MERCIA: Dit was net 'n paar minute. Ek glo nie dit was meer as twee nie.

SOEDERBLOM: Jy het gereken . . .

MERCIA (*kyk hom vol in die oë aan*): Ek is nie bang om die waar-

heid te praat nie, dokter Soederblom. Ek wou haar 'n les leer. Sy het my verskriklike dinge toegevoeg . . . net 'n rukkie van tevore. En ek het gereken dat sy maar 'n rukkie kon aanhou met skree. Ek het nie gereken dit sou haar enige kwaad kon doen nie.

LEON: Het jy geweet van die See?

MERCIA: Die See?

LEON: Die brief wat ek gekry het . . . ? Vanmiddag.

SOEDERBLOM (*lê 'n hand op sy arm en dui aan dat hy liewer moet swyg*): En toe jy in die kamer inkom, was sy op haar voete? Sy't geloop?

MERCIA: Ek het haar nie sien loop nie. Maar sy't daar gestaan . . . dáár teen die stoel. En sy moes geloop het. Niemand kon haar gehelp het nie. (*Pouse.*) En toe't sy flou geword.

SOEDERBLOM: Sy't niks gesê nie?

MERCIA: Nee, sy was heeltemal buite haarself. Sy't gesnik . . . dis al.

SOEDERBLOM: Ek wil baie graag hê dat julle twee nou maar die kamer moet verlaat totdat ek julle roep . . .

LEON: Uitgaan?

SOEDERBLOM (*baie beslis*): Asseblief.

LEON: Dokter, besef jy nie wat gebeur het nie! My vrou het geloop. Geloop, verstaan u. Dis 'n wonder . . . !

SOEDERBLOM: Mnr. Van Velden, dit is 'n wonder. Ek stem saam met u. Maar daaroor sal ons later meer breedvoerig kan praat. Ek sal dit baie waardeer as u nou maar liewer aan my versoek sal voldoen . . . en my 'n rukkie alleen met u vrou sal laat . . .

(*Mercia en Leon af.*)

(*'n Sagte kreun word van Tonia gehoor.*)

TONIA (*half deurmekaar*): Wat het gebeur?

SOEDERBLOM (*lê sy hand kalmerend op haar voorhoof*): Toemaar. Alles is reg . . .

TONIA: Wat het gebeur?

SOEDERBLOM: Jy't net flou geword. Dis nie ernstig nie.

TONIA: Flou geword . . . (*asof die besef weer meteens tot haar deurdring*): Dokter . . . !

SOEDERBLOM: Ja?

TONIA: Ek was dáár . . . !

SOEDERBLOM: Jy wás daar, ja. Ons het jou opgetel. Leon het.

TONIA: Leon . . . Waar is hy?

SOEDERBLOM: Leon sal nou-nou hier wees.

TONIA: Mercia was hier!

SOEDERBLOM: Ja, sy was hier. Daar's niks om bekommerd oor te wees nie.

TONIA: Waar is Leon?

SOEDERBLOM: Ek het hom gevra om 'n rukkie buite te wag. Hy was baie onrustig oor jou. Maar ek het hom gesê daar's niks om bekommerd oor te wees nie. Hy moet bly wees . . .

TONIA: Maar ek was daar! Daar by die stoel!

SOEDERBLOM: Ja, dit is so.

TONIA: Maar hoe, Dokter, hoe?

SOEDERBLOM: Jy't opgestaan en geloop.

TONIA (*skud haar kop*): Nee, nee . . .

SOEDERBLOM: Ja, Tonia. (*Pouse.*) En jy kan weer loop. (*Pouse; hy lê weer sy hand op haar voorhoof, en praat sag en met 'n vreemde oortuiging*): Wees net kalm, net rustig . . . So-ja . . . Kyk, daar's niks om bekommerd oor te wees nie . . . Alles is net soos dit altyd was . . . En hierdie dag is 'n vreugde vir Leon . . . Hierdie dag is 'n wonderlike dag . . . Net stil en rustig wees . . . En dink daaraan dat dit 'n mooi dag is . . . Daar anderkant sien ek die Witzenberg met die laaste September sneeu nog daarop . . . Dis 'n mooi wêreld . . . God het dit mooi gemaak . . . Die berge en blomme en goeie mense . . . gesonde mense . . .

TONIA (*heeltemal kalm*): Dokter . . .

SOEDERBLOM: Ja?

TONIA: Ek voel so eienaardig . . . Lig, skielik . . . Verbeel ek my?

SOEDERBLOM: Nee, jy verbeel jou nie. (*Pouse.*) Jy is nou gesond . . .

TONIA: Gesond?

SOEDERBLOM: Ja . . . En die hele wêreld lê en wag . . .

TONIA: Maar is dit so?

SOEDERBLOM: Dit is so, ja . . . (*kalmerend*): Ja, natuurlik is dit so . . .

TONIA: Maar ek verstaan nie . . .

SOEDERBLOM: Moenie probeer nie . . .

TONIA: Alles is so snaaks . . . Dis asof dit ligblou is . . . Wat is dit?

gemobiliseerd en na eenigen tijd vermist wordt. Zij vreest dat hij gesneuveld is en huwt met een andere. Bij het einde der vijandelijkheden keert de eerste toch terug en besluit diegene die zijn plaats ingenomen heeft uit den weg te ruimen. Het is een rauw en donker verhaal, dat een probleem stelt zonder er een oplossing aan te geven.

Vermelding verdienen ten slotte nog de romans „Huize Klarijn" (1945) van René Seghers en „Het Lied der Aarde" (1945) van C. J. Staes. De eerste, in idealiseerenden trant, verhaalt de belevenissen van een uit krijgsgevangenschap teruggekeerden officier, die blind geworden, zich dank zij de liefde van een edelmoedige vrouw met het leven verzoent, en de tweede, de groote traditie van onze heimat-kunstenaars voortzettend, brengt een verheerlijking van den boer en zijn trouw aan den grond.

Op poëtisch gebied is het een dor jaar geweest. Eén enkel debuut, dat van Liane Bruylants met „Schaduw en Spiegel" (1945) beteekent een sterke belofte. Haar gedichten, die het ontluiken van een jong vrouwelijk gemoed tot het volle leven bezingen, staan koel en persoonlijk tusschen overgevoeligheid en scepticisme in. De zeer vruchtbare Johan Daisne publiceerde „Drie-hoog voor" (1945) en „Tale Quale" (1945), verzen die bijna zonder herschepping, uit het leven gegrepen anecdoten en stemmigsbeelden zijn en van Marcel Coole verscheen „Eurudike" (1946) een transpositie van de Grieksche sage in dezen tijd. De andere bundeltjes die in het licht gegeven werden, bleven beneden de middelmaat, uitzondering gemaakt voor enkele dunne schriften, die als afleveringen van het poëzietijdschrift „De Spiegel" op de markt kwamen. Die beste nummers zijn „Avondbrieven" van Karel Jonckheere, „De Nacht staat op een Kier" door Johan Daisne, „Herinnering en Gezang" door Anton Van Wilderode, „Gestamelde Elegieën" door Frank Meyland en „Ellende van het Woord" door Jozef De Haes. Zij kwamen in 1946 van de pers en onze opsomming volgt de orde van het verschijnen.

Zooals reeds aangestipt werd, geraakt onze tooneelletterkunde niet op dreef. Schlechts twee werken komen voor dit overzicht in aanmerking: „Lucifer" (1945), een Bijbelsch drama door Marcel Brauns en „De Liefde is een Schepping van Vergoding" (1945), een surrealistische, knappe en ook ontroerende tooneeltrilogie van John Daisne, waarin hij aan-

toont dat de droom en de werkelijkheid van een bestaan voortdurend op elkander ingrijpen.

Om te eindigen, wijzen wij nog op twee belangrijke essay's. Albert Westerlinck schreef een diep indringende studie over „Prosper Van Langendonck" (1946), waarin hij een heerlijk beeld van dezen tragischen dichter ontwerpt en Dr. R. Stock bezorgde een meesterlijke geschiedenis van de „Antieke Welsprekendheid" bij de Grieken; beide zeer degelijke boeken die scherp doordacht zijn en in een meeslepende taal gesteld.

Voor onze keuze kwamen een tweehonderdtal oorspronkelijke boeken in aanmerking. Aanleiding tot onrust of klagen is er niet, maar ook geen reden tot goedkoop optimisme. Onze letterkunde groeit nog immer — wij hopen eens dat deze troebele tijd voorbij zal zijn — naar een schone volwaardigen bloei.

ANDRÉ DEMEDTS.

1 Julie 1946.

---

# Afrikaanse Prosa, 1945-1946

**'N OORSIG DEUR M. P. OLIVIER BURGERS**

VAN die belangriker literêre werke wat in die tydperk onder bespreking verskyn het, wil ons 'n sestal hier bespreek, en by hulle een voeg wat buite die tydperk val, maar wat om spesiale redes ingesluit word.

Dit is opmerklik dat drie van hierdie sewe boeke eerstelinge is, en 'n vierde geskryf is deur 'n betreklike nuweling. Ons het hier dus lede van 'n jonger generasie skrywers, wat veel vir die toekoms van ons literatuur kan beteken.

Daar moet ook melding gemaak word van 'n onderneming om van die meesterwerke uit die Europese literatuur in Afrikaans te vertaal, twee waarvan reeds verskyn het, nl. „Die Gierigaard se Dogter" (Honoré de Balzac) en „Tien Jaar Tronkstraf" (Silvio Pellico).

„DIE ONTERFDES," deur HOLMER JOHANSSEN

Alhoewel hierdie werk reeds in 1944 verskyn het, het dit verlede jaar onder my aandag gekom eers nadat die oorsig van verlede jaar se prosa reeds opgestel en gedruk was. Die boek het, om die waarheid te sê, eers lank ná publikasie onder die aandag gekom van heelparty mense, wat lewendig en opreg belangstel in ons literatuur. Dit is des te meer jammer, omdat ons romankuns hier 'n boek ryker geword het waarvan die waarde bo alle twyfel hoog is.

Die jong skrywer, Holmer Johanssen, wat in sy eerste roman, „Gety," met bewyse van talent, selfs fasiele begaafdheid, die styl van die nuwe saaklikheid toegepas het in die behandeling van stof uit die meer ontwikkelde lae van die samelewing, het in „Die Onterfdes" heeltemal 'n ander rigting ingeslaan, ten opsigte beide van styl en van stof, en tegelykertyd sommige spore van byna studentikose jeugdigheid, afgesien van 'n sekere ingewikkelde psigologiese houding, met een stap vér agter hom gelaat.

Die titel is besonder goed gekies, want die roman is die verhaal van arm mense in 'n arm buurt — die onterfdes van die samelewing.

Die roman begin eintlik waar Sanna Saayman met Sjakkie Portjee trou. Eers is daar die uitbeelding van die plegtigheid in die konsistorie, waar die register met moeite geteken word, en daarna die eenvoudige maar vrolike ontvangs, waar ons reeds voorgestel word aan die vader van die familie, wat in so 'n skerp en treffende kontras met die Portjee-groep uitgebeeld word, die dronklap van 'n Japie Coetzee.

Hy is 'n sinnelike man wat sy halfverbysterde en geestelik gekrenkte vrou, die arme Anna, só behandel dat die dokter hom, ná die geboorte van die sewende kind, moet vertel dat 'n vrou nie 'n sog is nie. Treffend is die kontras, selfs tot in fyn besonderhede, tussen die hoofstukke oor Dolfie Coetzee se geboorte en oor Sophia Portjee se geboorte. Die lyding en later die dood van Dolfie krenk Anna geestelik nog verder, en selfs die dominee se mooi en verstandige pogings om te help, baat nie veel nie. Die rou realistiese uitbeelding van die onskone in die lewe bereik in hierdie boek 'n hoogtepunt in die toneel waar Japie, dolbesope, deur Anna verstoot word en hy haar gruwelik aanrand. Die gevolge is 'n hofsaak en ses weke tronkstraf vir Japie. Japie kom uit die tronk met die eerlike maar swak wil om sake reg te maak. Die verhouding is egter te vér verbrou, en sy emosionele bieg oor sy tekortkominge en sy eerste toenadering, eroties-gekleur, ontstel Anna net verder, met die gevolg dat haar lyk die volgende dag in die dam gevind word, en Japie uit die buurt wegtrek.

Heel anders, hoewel ook tussen die mure van armoede, loop die geskiedenis van die Portjees. Hulle het ook hulle moeilikhede, en hulle kry ook struweling, maar die oorsaak en afloop is heel anders as in dergelike voorvalle by die Coetzees.

Sjakkie, net soos Japie, maar om ander redes, verloor ook sy werk, maar dan kom oubaas Portjee op die plan dat hulle met 'n eie skrynwerkerswinkel moet begin. Dit bring hulle in kontak met die Jood, Rabinowitz, wat aanvanklik, as gevolg van Sjakkie se onbedrewenheid, 'n onregverdige wins uit hulle handewerk slaan. Sonder om kwaad te word, neem oubaas Portjee vir Rabinowitz op die geleë oomblik netjies, deeglik en doeltreffend onder hande,

en die gevolg is dat hulle daarna tot albei groepe se voordeel kan saamwerk. Die simpatieke, vooroordeellose uitbeelding van die Jood as mens, is iets nuuts in ons letterkunde.

Tussen al hierdie gebeurtenisse deur beweeg die onvergeetlike oubaas Portjee, met sy wysheid, sy begrip van sy medemense en die beperkinge van die lewe, sy verfyndheid van gevoel en takt onder die uiterlike grofheid van taal, sy ontroerbaarheid, en sy diep behae in goeddoen.

Teen die einde van die boek gewaar die versigtige leser hoe hierdie karakter se ontwikkeling eenheid bring in die werk, juis deur die rol wat gespeel word deur die tweede vrou in sy lewe, naamlik Sanna.

As gevolg van die ervaring met sy vrou, Marie, wie se beeld van skoonheid en liefde oor sy hele lewe hang, en sy verwerking van die lyding tydens haar siekte en dood tot 'n diepe deernis met die mens, bereik hy 'n toestand van onderwerping aan die lot, berusting en aanvaarding van die lewe met sy sinnelose en onredelike beperkinge vir die arm mense.

Maar wanneer ook Sanna aan tering begin ly, en dit lyk asof die lot van Marie ook haar gaan tref, kom Hennie se hele wese in half-waansinnige verset, miskien omdat hy gaan voel dat hy op die een of ander duistere wyse skuld gehad het aan Marie se lot. Hy gaan spreek persoonlik die magistraat om vir Sanna plek te verkry in die teringhospitaal. Die magistraat kom só onder die indruk van hierdie ou man se verhaal en van sy beskrywing van die onterfdes se lot, dat hy die nodige stappe doen vir Sanna se redding.

Op die vooraand van Sanna se vertrek val die besef in Hennie Portjee se hart dat hy nou die verlede kan vergewe.

So sluit, aan die end van die boek, Sanna se geskiedenis in oubaas Portjee se lewe op 'n hoër vlak aan by dié van Marie, en word die sirkel van blote aanvaarding deur 'n ingewikkelde vorm van boetedoening en losbinding gebreek, sodat die lyn kan opbuig na die land van nuwe hoop en geluk vir die onterfdes, soos oubaas Portjee in sy eenvoud dit sien.

Die karakteruitbeelding is oor die algemeen fyn versorg. Sommige goedgeslaagde karakters tree slegs in enkele tonele op. So is daar die verstandige dominee, en die besoekers op Sanna se verjaardag: Neef Lewies, nig Hester, oom Dawid en tant Mietjie. Vir my gevoel maak die skrywer te fragmentaries van hierdie karakters gebruik, veral van die dominee, wat seker 'n betreklike groot rol sou gespeel het ook in die lewe van die Portjees.

Die presiese buurt waar die verhaal afspeel, bly maar vaag, en dit kom effens vreemd voor dat die magistraat blykbaar nie bewus is van die toestande daar nie, en deur Hennie Portjee ingelig moet word.

Die taal van die karakters is realisties en lewenswaar weergegee. Die skrywer kan inderdaad dialoog skrywe, en hy skroom nie om die taal van hierdie mense weer te gee soos dit werklik gepraat word nie. Meer nog: Hy kan 'n enkele uitroep, soos „Démmit," laai met gevoelens van woordelose gekrenktheid en skokkende besef van eie onwaardigheid.

Die merkwaardige is dat die skrywer daarin geslaag het om, ten spyte van die growwe en onverfynde taal, ons die opregtheid, die gevoeligheid en soms die werklike, geestelike verfyndheid en piëteit van die karakters onmiskenbaar te laat gewaar.

Die styl van die nuwe saaklikheid gebruik die skrywer alleen op een plek. Verder het dié styl ongetwyfeld bygedra tot 'n uiters geslaagde bondigheid in hierdie tweede roman. Die werk is gebou in kort seksies, sodat dit vlot lees en nooit verveel nie.

Die skrywer maak ruim gebruik van dialoog en van gedagtetaal, en gewoonlik bly die geheel helder. Opvallend is die hegte en afgeronde bou van die meeste afsonderlike hoofstukke. Alleen in drie hoofstukke val dit die leser op dat die bou as hegte en enkelvoudige onderdele nie so goed is nie.

Afgesien van sekere byna romantiese oppervlakkighede in die siening van die probleme van die armes en ook ander tekortkominge in die werk, is „Die Onterfdes" een van die paar belangrike romans wat in die afgelope jare in Afrikaans verskyn het. En wat die skrywer betref: Tensy

hy hier slegs met 'n verbasende fasiliteit oorgegaan het van die nuwe saaklikheid tot 'n meer realisties-humoristiese styl en siening van sy stof, kan ons alleen praat van gesonde ontwikkeling in die rigting van rypwording.

„REISIGERS NA NÊRENS," deur WILLEM VAN DER BERG

Van al die nuwelinge wat in ons prosa-literatuur verskyn het, is hierdie skrywer seker een van die verrassendste. Hy het 'n eie siening van sake en 'n nuwe, moedige tematiese instelling, en hy gee blyke van 'n besonder goeie taalbeheer, en die vermoë om karakters duidelik en in kontras met mekaar te teken, om atmosfeer te skep, om dialoog goed te skryf, en om sy stof op boeiende wyse aan te bied. Die boek is verrassend beide om wat dit reeds bevat, en om die belofte wat dit inhou.

Die reisigers na nêrens is 'n vriendekring in Kaapstad, 'n groep moderne, intellektueel en kultureel ontwikkelde mense, vir die meeste van wie die lewe betekenisloos en leeg word.

Dit geld veral een van die vernaamste karakters, Jacques Dumont, in wie die gevoelslewe blykbaar gesterf het, sodat hy alleen 'n gedesillusioneerde intellektuele lewe voer, en tevergeefs sy eie gebrek aan lewensbelangstelling en aan gevoelswarmte betreur. Die liefde wat hy eenkeer gevoel het vir sy vrou, het verdwyn; en hy ervaar in die loop van die boek slegs eenkeer weer 'n emosionele oplewing in sy liefde vir Elaine. Dit gee hom inspirasie en literêre skeppingskrag, maar kort na die bevrediging van hulle hoë liefde, verval hy weer in 'n toestand van emosionele koudheid en intellektuele skeptisisme.

Sy vrou, Marie, is 'n meer aktiewe tipe, 'n toneelregisseuse, wat nog waardes het waaraan sy glo. Ook sy beland egter op die pad na nêrens, wanneer sy op haar geboortedorpie 'n skoolkonsert bywoon en insien hoe fondamentswak die waardes is. Sy besef dit ook wanneer sy haar mislukte huwelik gadeslaan, en weifel tussen haar magtelose liefde vir Jacques en haar simpatie met Kobus Tromp, wat in sy formele verkondiging van Calvinistiese beginsels eintlik 'n effens dom en selfbedroë huigelaar is.

In kontras met Tromp, wat dit betref, staan dr. Steenkamp, wat die liggaam met al sy behoeftes en drange eenvoudig

aanvaar, en hulle bevredig wanneer dit nodig is. Hy staan vas in sy geloof in die wetenskap (blykbaar met uitsluiting van die moderne fisika en wiskunde en hulle terreine van onsekerheid), en in die rede van die mens. Eers wanneer hy in die moeilikheid beland, begin die bestaan van ander waardes tot hom deurdring, maar daarby óok die besef dat dié waardes vir hom geen betekenis het nie. Die suiwere rede het hom op 'n pad gebring wat nêrens heen lei nie.

So is daar nog meer karakters: Lucille Myburgh, wat waarde geheg het alleen aan liggaamlike skoonheid en die aantreklikheid van haar liggaam vir mans; Elaine, wat geglo het in die hoë liefde; en die patetiese figuur van George, met sy liefde vir musiek, en met die verydeling van al sy hoop in die lewe.

Hulle is almal, in die woorde wat die skrywer Jacques in die mond lê, „eensame reisigers op 'n verlate pad wat nêrens heen lei nie — wat in 'n sirkel loop."

Teenoor hierdie groep stel die skrywer 'n paar ander karakters, vir wie die lewe nie sy betekenis verloor het nie: Marthinus Myburgh, wat selfs na die ontdekking van sy vrou se ontrou, nog sy geloof in en liefde vir die natuur en die lewe behou; dr. Van der Vyver, wat eintlik net in een klein episode optree; en Julia en Jannie, die twee koerantmense, wat geluk en lewenswaarde vind in hulle liefde.

By nabetragting lyk dit byna 'n verwarrende massa materiaal, en tog slaag die skrywer daarin om al die karakters as aparte entiteite duidelik en helder te teken.

Regdeur bewaar die skrywer die belangstelling deur knap kontras. Swaar filosofiese gesprekke word afgewissel met gewone verhalende dele en gevoelsuitbeelding; en die donker dele word afgewissel met Jannie se lugtige en geestige skerts. Ook verkry die skrywer sterk resultate deur ironiese kontras.

Daar is episodes in die boek wat die leser lank bybly, o.a. die toneel waar George en Steenkamp uiting gee aan hulle diep medemenslikheid deur hulp te verleen aan die arme sieke; die nagklubtoneel en Jacques se dronkemansbesef van die verskil tussen hom en Marie; Jannie se briewe; en ou-Kersaand by die Steenkamps.

Dit is 'n beeld van 'n groep moderne, verwikkelde mense, met filosofiese moed geteken, sonder besondere bekommernis oor die massa se goedkeuring of afkeur, smaak of oortuigings.

En tog is daar etlike dinge in die werk wat selfs die ontwikkelde leser allig kan hinder. Die slot, byvoorbeeld, voel onvolledig. Dit is wel waar dat 'n mens op die pad na nêrens eintlik ook nêrens beland nie, en maar op enige plek kan halt roep; maar dit is nie 'n estetiese stelling wat sonder meer aanvaar kan word nie, en die leser sal iets meer verwag, veral wat betref Jacques se reaksie op die selfmoord van Elaine.

In die uitbeelding van Jacques is daar ook 'n belangrike gaping. Die ontwikkeling van mens wat kon liefhê, lag en lewe, tot skeptikus word nie genoegsaam ontleed en gemotiveer nie. Jacques se domheid oor Elaine se swangerskap bly ook 'n raaisel. Selfs sy objektiwiteit en onbewustheid van die gevoelens van mense om hom is nie genoegsame rede hiervoor nie.

Dit wil voorkom asof die skrywer self soms met 'n mate van veroordeling te sterk op die voorgrond tree. Ons merk dit in die liefdelose bejeëning van Lucille, en in die regstreekse morele of satiriese toon wat spreek uit die beskrywing van Desembermaand in die stad, die Dingaansfees, die Kersgebruike en die stedelike vakansie-bedrywighede.

Daar lê 'n sekere koudheid in die werk, byna 'n negering of veroordeling van die gevoelslewe van die mens, en 'n benadering van lewensverskynsels met die rede alleen, terwyl hulle nie met die rede alleen bevredigend benader kan word nie. Net soos wat die moeras van Lucille en die dilemma van Steenkamp 'n verset teen die liggaamlike mens inhou, so skuil daar 'n dieper simboliek in die uiteindes van George en Elaine, die twee gevoelsmense by uitstek. Veral die dood van Elaine word 'n psigiese noodwendigheid as beeld van die dood van die gevoelslewe soos dit by Jacques voorkom.

Dat dit nie geheel-en-al die uitsluitlike houding van die skrywer is nie, toon die figure van Myburgh en veral Jannie en Julia. Die uitbeelding van die skertsverskynsel by Jannie,

en die emosionele lewe by hierdie groep karakters, hou 'n belofte in.

As geheel beskou, 'n heel besondere, vlotgeskrewe en interessante boek, vér bo die peil van die gemiddelde boeke wat onlangs in Afrikaans verskyn het.

## „HAAR GENOOIDES," deur MARIUS GIE

Marius Gie se merkwaardige eersteling is 'n roman oor die „vreemde vrou," van wie Salomo in sy Spreuke skryf dat sy aan die jongman wat sy wil verlei, sê: „Ek het my bed met tapyte opgemaak . . . ek het my bed besprinkel met mirre, alewee en kaneel — kom, laat ons ons dronk drink van liefde tot die more toe." Sy verlok die jongman, „maar hy weet nie dat dáár skimme is, dat haar genooides in die dieptes van die doderyk is nie."

Die vreemde vrou is hier die kleurling, Jossie Bantjes, met haar wrok teen die blankes en haar begeerte om te styg in die samelewing, met haar belangstelling in mans, haar primêre wellus en verfynde geslepenheid.

En die jongman is die sensitiewe Wynand Lagermeer, die weeskind, seun van 'n vrydenker en 'n tradisioneel-religieuse moeder, wat haar kind laat beloof het om sendeling te word.

Om die ernstige, ervaringsarme Wynand, wat op 'n klein dorpie in 'n garage werk, terwyl hy wag op die oomblik om met sy teologiese studies te begin, groepeer die skrywer nog twee vroue. Die een is sy verloofde, Nina, die kalme, rustige maar onverwikkelde, onontroerbare, byna emosielose dogter van 'n kerkraadslid. Die ander is die dogter van die dominee, die tingerige, skaam, idealistiese en dromerige Dora, in wie se swak, skraal liggaam daar 'n aanbiddende en yl-ekstatiese liefde vir Wynand brand.

In sy pogings om sy godsdiens uit te leef en Jossie op te hef, val Wynand in die verleiding van haar soepele liggaam en die prikkeling van wellus wat sy by hom veroorsaak. En sy, wat reeds swanger is van 'n gedegenereerde blanke in die dorp, sleep die pligsgetroue Wynand in die moeilikheid, en begin stelselmatig 'n afpersingsplan uitvoer. Geleidelik word dit vir hom te erg, en in 'n

toestand van geestesontwrigting, vermoor hy vir Jossie. Wanneer hy die foutiewe gerug verneem dat 'n onskuldige persoon in hegtenis geneem is vir die moord, kom sy pligsgevoel en sy sin vir regverdigheid so sterk na bowe, dat hy 'n volledige bekentenis uitskryf en gif drink. Dit is Dora wat hierdie bekentenis vind, en uit haar groot liefde vir Wynand dit vernietig, sodat sy naam skoon mag bly in die oë van die mense, wat tog nie die ingewikkelde gang van sake reg sal verstaan nie.

In dié daad van Dora, en ook die feit dat Wynand deur 'n *foutiewe* gerug tot sy laaste daad gevoer word, herken ons die besef by die skrywer dat haas onpeilbaar diepe en vreemde magte 'n oorheersende rol in die ingewikkelde lewe van die mens speel. Hierdie besef verleen 'n besondere krag aan die werk.

Daar is nog baie ander elemente en verwikkelinge in die roman, en in kontras met al die somberheid stel die outeur die stralende, ryk geluk van die geestelik volwasse en ewewigtige dokter Jeremie Scott en sy vrou.

Hierdie verrassende werk bevat sommige baie goeie elemente. Die skrywer se sterk visuele instelling is verantwoordelik vir etlike passate, waarin die siening van dinge besonder helder en kleurryk is; en sy gevoel vir struktuur en karaktergroepering is verantwoordelik vir die hegte bou van die roman. In die karakteruitbeelding is veral opvallend die aanvoeling en beskrywing in aksie van die opstuwende elemente uit die onbewuste gees van die persone, die aanduiding van gedagtebeelde by die karakters, en die verwording en geyl van Wynand teen die end van die boek.

Aan die ander kant mag dokter Scott vir sommige lesers bomenslik voorkom, en mag sommige van die oorgange in die werk te snel plaasvind, sonder genoegsame aanduiding dat daar 'n oorgang is.

Hier en daar kom 'n beeld voor wat minder geslaag is, en 'n uitdrukking wat effens uit die toon val, maar oor die algemeen het ons hier 'n gedurfde, eerlike behandeling van 'n moeilike tema, wat in 'n groot mate as geslaag beskou kan word.

## „EN DIE WAWIELE ROL," deur D. F. MALHERBE

In die romankuns van D. F. Malherbe is daar verskillende fases van belangstelling in sekere gebiede, wat stof betref, te bespeur. Ná die belangstelling in Bybelse stof, ongeveer tien jaar en meer gelede, het die skrywer onder die bekoring gekom van die pioniersdrif en die trekkersgeskiedenis in Suid-Afrika. Die eerste roman, uit hierdie belangstelling gebore, was „Die Bergstroom Ruis." Daarop het gevolg „Vlam van die Suurveld." Die derde in hierdie groep verhale, „En die Wawiele Rol," bring ons aan die rand van die Groot Trek. Dis die geskiedenis van Groot-Gert, een van die eerste trekkers wat hom anderkant die Grootrivier gaan vestig het, en later teruggekeer het slegs om van die boere in die Kolonie aan te spoor om aan die trek noordwaarts deel te neem.

Hierdie groep romans vorm 'n hegter eenheid as die Bybelromans. Nie alleen het hulle te doen met dieselfde verskynsel nie; hulle verteenwoordig ook verskillende, chronologies op mekaar volgende stadia van die verskynsel. Die hoofkarakters is ook lede van dieselfde familie, en openbaar almal dieselfde baanbrekersgeesdrif.

Groot-Gert trek weg van Bosplaas, deels om te vlug van die droogte, deels om te ontsnap aan al die kwellings en misstande, wat aanleiding gegee het tot die Groot Trek, en wat breedvoerig in die roman bespreek word. Hy besef dat hy sy gesin wegneem van die geriewe van die beskawing, maar in sy daadkragtige voortvarendheid is hy nie te keer nie. By hom sluit 'n tweede trekkersgesin aan onder oom Naas, en saam gaan hulle anderkant die Grootrivier elk 'n nuwe aanleg stig en opbou. Na allerlei moeilikhede voel Groot-Gert hom geroepe om te gaan help om die groter trek te organiseer, en verder noordwaarts te trek. Tussendeur die lotgevalle van hierdie pioniers vleg die skrywer die liefdesverhaal van Hester en oom Naas se seun, Jakob, die blinde filosoof-musikant. Die ouers van Hester is gekant teen die verhouding, maar hulle leer uiteindelik besef dat hulle dwaas is om die godgegewe liefde te opponeer, en Jakob trek saam met hulle die binneland in. Aan die slot van die roman kry die leser die indruk dat die skrywer nog nie klaar is met die onderwerp as geheel nie.

Die roman dra baie van die kenmerke van die skrywer se kuns, waaraan ons al gewoond is: Die algemene romantieke instelling; die verterende geesdrif en deursettingsvermoë van die hoofkarakter, wat soms in sy voortvarendheid en in sy siening van homself 'n bietjie belaglik word; die uitbeelding van die kleurling; die siening van die fyngevoelige, kunstenaar-filosoof; en die taal, wat soms beeldend en sterk is, maar dikwels ook vol bombas en retoriek sit, en ontsier word deur die skrywer se voorliefde vir sekere eie woordvorme.

Die skrywer raak soms aan dieper dinge in die gees van die mens (bv. in die siening van Hester se ambivalente instelling teenoor haar vader), en daar is ook etlike goedgeslaagde dele in die roman; maar die leser kry dikwels die indruk van 'n te subjektiewe ingenomenheid met die stof, en 'n onvermoë om op werklik geslaagde wyse die goeie, selfs treffende konsepsies uit te werk.

## „STIL ROOI AARDE," deur C. A. GROENEWALD

C. A. Groenewald is iemand met 'n oog vir tematiese materiaal, 'n eie konsepsiekrag, 'n sin vir struktuur en kontras, en 'n vermoë om atmosfeer te skep, 'n verhaal te vertel en karakters uit te beeld.

Nie al die stukke in sy bundel kortverhale en sketse lewer bewys hiervan nie, maar die beste werk wat hier opgeneem is, sal die bevinding staaf.

So is daar die titelverhaal van die sterk maar onaantreklike Geziena Combrinck, wat eenmaal in haar lewe liefde vind, slegs om dit weer te verloor; die twee studies in skuldgevoel — die onbewuste skuldgevoel oor 'n daad wat nie gepleeg is nie („Skuld"), en die skuldgevoel by 'n moordenaar, wat vrygespreek is („Onskuldig"); die skets oor die swaksinnige eensame („By die Hek"), die kontras tussen lewenswanhoop en lewensvreugde in „Die Dans in die Veld," tussen 'n moeder se beeld van haar seun se sukses en die seun se eie martelende en vernederende besef van sy onvermoë in „Die Tuiskoms"; die vreeslike verhaal van die wrede straf wat 'n groep ekstremistiese stakers uitmeet aan 'n meer ewewigtige en humanistiese mede-staker

(„Die Verraaier"); die studie, in „Mense Wat Verbygaan," van 'n konserwatiewe ou boer in teenstelling en botsing met sy moderne, ontwikkelde dogter, wat self verstandig, eerbiedig en kerngesond bly — die botsing tussen twee generasies word selde so suiwer en sonder die lelike en kwetsende uiterstes van gedagte en gedrag gesien; die verhaal van die smart en berou wat daar kan skuilgaan in die hart van een wat in die oë van haar medemense 'n gelouterde gees besit („Anette"); die verhaal van woordelose troos in „Medelye"; en die verhaal van die nagtrein en die vrou wat doodgetrap word in „Langs die Spoor," met sy sterk atmosfeerskepping en die skokslot.

Die skrywer besit 'n sterk aanvoeling vir sekere temas, en die moed om ander, effens gewaagde onderwerpe aan te raak, soos bv. die onderwerp van die bindende, besitlike liefde van 'n moeder vir 'n seun, en die homoseksuele instelling waarop dit kan uitloop. Meer as een keer behandel hy die tweespalt in die man se gees, wat aangetrokke is tot die fynontwikkelde of deugsame vrou enersyds, en die fyngevoelige, sinlik-bekoorlike vrou andersyds. Hierdie tema word op verskillende wyse uitgewerk, en telkens met insae in die mens se aard.

Die stukke staan nie almal op dieselfde peil nie. Sommige is goedafgeronde eenhede. Party is geslaagde fragmente en sketse, maar daar is ook etlike wat onaf of onvolgroei is, of wat ontsier word deur tekortkominge.

Die taal en uitdrukkingsvermoë is nie altyd onberispelik nie, en soms kom daar botsende beelde voor, maar daar is ook mooi beeldende trekke.

As geheel, 'n bundel van ongelyke gehalte, maar met reeds veel goeds en 'n belofte vir die toekoms.

### „DIE DONKER STROOM," deur MIKRO.

Hierdie boek is verwant aan Mikro se vroeër werk, „Huisies teen die Heuwel." Soos wat hy daar 'n groot groep kleurlinge op 'n plaas uitgebeeld het, so teken hy hier, sonder strakke verhaal-verband, 'n groot groep kleurlinge op 'n groot dorp, die Bolandse dorp Veldendorp, en die titel slaan beide op die Bonkelrivier, wat deur die dorp stroom,

en ook op die toenemende stroom van kleurlinge in die maatskappy.

„Die Donker Stroom" toon vooruitgang op „Huisies teen die Heuwel" hoofsaaklik in twee opsigte.

Ten eerste is die groot aantal kleurlinge duideliker en met vaster omlyning geteken, sodat hulle makliker onderskei en herken kan word. Met hulle individuele verskille onderling beeld Mikro hulle duidelik uit as lede van drie verskillende groepe: Die tradisievaste, waardige kleurlinge, wat hard werk en hulle plek besef en bewaar; die ryk kleurlinge wat verengels, hulle name verander, sosiaal wil styg tot die gelykes van die blankes, en skemer-partytjies en danse hou; en die arm en verslegte groep, wat lieg, drink, leeglê en drank smokkel.

Ten tweede raak Mikro hier dieper aan die probleme van die kleurlinge in die stedelike lewe: Die verhoudinge en spanninge tussen die drie bovermelde sosiale lae; die aandeel van die kleurlinge aan die regering en die fiasko van die stemreg; die drankprobleem en die smokkelhandel in drank; en sosiale opheffingswerk wat deur die kleurlinge self aangepak word.

„Die Donker Stroom" is geen voltooide verhaal nie, en aan die end sal die leser dalk die gevoel kry dat die vergelyking tussen die Bonkelrivier, wat sy walle oorstroom, en die toenemende stroom van die kleurlinge — 'n vergelyking waaruit die skrywer se persoonlike wanhoop aan blywende oplossings vermoed kan word — nie tot 'n goeie slot deurgevoer is nie.

Opvallend is weer Mikro se simpatieke instelling teenoor die kleurling, en sy uitbeelding van hulle lewe in rou realisme, skerp satire en kostelike humor.

## „WAT BAAT DIT DIE MENS?" deur KOOTJIE van den HEEVER

Ongetwyfeld een van hierdie skrywer se beste boeke. Dit is hoofsaaklik die uitbeelding van die karakter en lewe van die ryk gierigaard, Philippus van Staden, bygenaamd Ou Knôr, wie se bars optrede teenoor die bure, sy bywoners en die lede van sy eie gesin byna aan die patologiese grens

Afwisseling by die donker tekening van hierdie figuur word verskaf deur die humoristiese siening en uitbeelding van die bywoners, veral Hans, met sy bedrogneigings en sy taaleienaardighede.

Ongelukkig is daar taaleienaardighede ook by die skrywer self. Daar kom etlike gevalle voor waar hy hom nie versigtig genoeg rekenskap van 'n woord se betekenis gegee het nie. Voortreflik is die tekening van Ou Knôr, sy vrou, sy seun Sagrys en die bywoners. Alleen is die kentering in Ou Knôr se gees, wat betref sy houding teenoor Sagrys, die bywoners en die wêreld in die algemeen, naby die slot effens te snel en fragmentaries uitgebeeld; en verder is daar op een plek 'n gaping in die verhaal wat later alleen gedeeltelik aangevul word (Ou Knôr se ervarings nadat hy sy buurman se windpomp gaan stukkend moker het).

AUGUSTUS 1946.

---

# Oorsig van die jaar se Poësie

J. C. Coetzee.

In die tydperk Julie 1945 tot Julie 1946 het daar vyf bundels Afrikaanse poësie verskyn: twee eerstelinge (*In die Verbygaan* van Elizabeth C. M. du Toit en *In die Woestyn* van J. J. Oosthuizen), *Die Arbeider en ander Gedigte* van S. J. Pretorius, *Land van ons Vadere* van I. D. du Plessis en C. M. van den Heever se *Versamelde Gedigte*.

Te oordeel na die aantal nuwe name by lesenswaardige gedigte in tydskrifte, begin die Afrikaanse poëtiese stroom breër vloei. Teen die einde van die jaar verskyn daar 'n bloemlesing (saamgestel deur D. J. Opperman en F. J. le Roux) uit die werk van ongebundelde jongeres. Die aandeel van vroue in ons poësie word groter. Hulle werk is, weens die soberheid en lewenswarmte, waardevolle afwisseling naas die metafisiese bekommernis van die ander geslag.

* * *

'n Welkome verskyning is Elizabeth du Toit se *In die Verbygaan*, wat volslae afwyk van die allerjongstes se mode om N. P. van Wyk Louw na te skryf. Uitgesonderd die Leipoldtse gedig *Lewenslied*, is die bundel merkwaardig vry van naklanke. Elizabeth du Toit is die derde digteres wat in Afrikaans debuteer.

In die eenselwige gediggies van *In die Verbygaan* vloei die digteres se stemminge van vreugde, rus of weemoed in natuurdinge, in wind, water, sonlig en mis en maanskyn. Dan beweeg daar ook vaag deur die bundel 'n liefde wat oorgaan in leed en eindelik op berusting uitloop.

Omdat eerste bundels geneig is om die poësie op vlug te jaag deur abstrakte woorde, doen Elizabeth du Toit se konkrete, stemmingsvolle voorstellings verfrissend aan. Haar poësie is sterk aan die skilderkuns verwant; orals word kleurskakerings, lig-en-donker, beweging-of-stilstand en afmetings aangedui.

Die gedigte is kunstig saamgevoeg. Die uiterlike vorm is gewoonlik eksperimenteel. Die digteres het haar bv. in 'n aantal gedigte — wat soms by die 20 reëls bevat — aan slegs twee of drie rymklanke onderwerp. Selfs Goethe kon by dergelike onderne-

mings nie matheid en 'n sekere kunsmatigheid verhoed nie. Die ooglopende tekortkomings van haar poësie (rymdwang, hinderlike inversie en retoriek) moet dan deels hieraan toegeskryf word. Verteenwoordigend van dié tekortkomings is die volgende strofe uit „Hervonde":

*Jou warm stem laat my weer veel*
*'n vroeër vreugde. En jou oë*
*se wilde vlamme so goudgeel*
*laat my weer ou gedagtes deel.*

Mens tref hierdie smette volop en in haas elke gedig aan, maar gelukkig is hulle vergroeibaar. Bedenkliker is haar gedagte-inhoud: meestal vaag, dikwels verwarrend en doelloos. En die sfeer waarin haar poësie hier beweeg, is baie beperk. Des te interessanter sal dit wees om te sien watter rigting sy voortaan gaan volg. As voorbeeld van wat sy wel reeds tot stand gebring het, volg die gediggie *Nagtelike Waak*:

*Ek kannie slaap nie. En ek gaan*
*tot waar die maanwit venster skyn,*
*waarvoor 'n silwer kronkelbaan*
*van water glans, met mis omlyn.*

*Die heuwels lê so vaag en ver*
*in die yl-witte newellug.*
*Die water ruis. 'n Liggeel ster*
*skyn oor die mis se trae vlug.*

*Dit alles is so tydloos. Kil*
*oorvloei die nag die waters geel.*
*My kommer het ek maar verbeel*
*en al my leed en pyn is stil.*

* * *

S. J. Pretorius is ná D. J. Opperman en Olga Kirsch die wesenlikste toevoeging van die afgelope tien jaar tot ons digkuns. In sy eersteling, *Vonke*, wat twee jaar gelede verskyn het, is daar in die afdeling *Landskappe en Figure*, 'n klein klompie gedigte, w.o. die bekoorlike *Steenbokkie, Motorpad, Somer in Griekwaland-Wes* en *Stakers*, wat 'n eie klank het. In die afdeling *Liedere* wat gaan

oor Digter-Skoonheid-Dood, sowel as in die meeste gedigte van bogenoemde afdeling, breek daar telkens bekende melodieë deur, knap en blykbaar onbewus verstrengel met 'n eie melodie.

Hoewel *Die Arbeider e.a. Gedigte* ingedeel is in *Stad, Land en Ander Gedigte*, is dit vergelykingshalwe moontlik om die gedigte hierin tot die indeling van die eerste bundel te herlei. Die tweede bundel is 'n vooruitgang: van die mistige jeugleed het veel verdwyn; bekende intonasie-patrone breek minder — maar nog taamlik baie — deur; daar is strenger tegniese beheersing en skerper-omlynde beelde: daar is sowat 12 gedigte waarin die emosionele stroom verdiep en wat onteenseglike skoonhede bevat.

Die individualiteit van Pretorius se poësie begin nou deurskemer: ons kry by hom duidelike en beweeglike uiterlike skildering, deernis met karigbedeeldes — veral met die slagoffers van die gehate *ville tentaculaire* —, 'n volksaardige belangstelling wat af en toe in speelsheid oorgaan.

Pretorius skryf mooi gedigte by visuele toespitsing en hy skryf onindrukwekkende gedigte as hy veralgemeen of die gebied van die metafiska betree. Tot laasgenoemde soort behoort, met een of twee uitsonderings, al die gedigte oor Digter-Skoonheid-Dood en sulke redenasies soos *Modern* en *Die Wonder*. Insig kry ons by hom, maar nog nie deursig nie. Sy deernis vir die armes word bv. nie deurstraal met begrip of versoening nie. Georganiseerde denke en begrip en 'n groot verband, wat o.m. gevolg gee aan simboliek, ontbreek nog. Simboliek — natuurlik in die enger sin van die woord — kom by hom voor as breed-uitgewerkte toepassings in die trant van Totius, bv. in *Munisipale Kafferarbeiders*, *Passieblom* en *Daar is geen Dood*.

Ons kry by hom te weinig meesterskap oor die inhoud. In die hele bundel het ek maar twee duidelike lewensbevindings teëgekom, wat in die gedigte *Vreugde en Geluk* en *Aan Suddodhana* voorkom.

Elisabeth Eybers se latere poësie bestaan feitlik bloot uit klaargeformuleerde bevindings wat op 'n emosionele stroom voortbeweeg.

In latere verskene gedigte van Pretorius in tydskrifte sien ons reeds 'n strakker en soberder styl waarin egtheid begin deurklink.

As voorbeeld van waartoe Pretorius reeds in staat is, volg die slot van die titelgedig:

*Sterk het die aarde wat hom so*
*verslaaf het, toe geroep: hy het geboë*
*almeer, geantwoord, sonder vrees:*
*hy kom terstond! en met sy vlees*
*allengs het ook sy gees gebuig,*
*soos blom en stengel beide neig;*
*sy hande het dun geword, deuraar*
*en fyn, die oliekan al swaar-*
*der, diep die hoeke van sy mond,*
*sy vel al dowwer, vaal soos grond.*

*Toe lê hy eendag langs 'n rat*
*wat langsaam maal, stil, en hul vat*
*en lê hom onder hemelblou*
*waar hy van oos na wes kon skou,*
*waar son en wind is, hael en reën,*
*en die fabriek 'n ver gekreun*
*word soos 'n siel wat smeek in nood,*
*want vir masjiene was hy dood.*

* * *

In J. J. Oosthuizen se debuutbundel kry ons hoofsaaklik poësie wat uit poësie groei — wat dus nie 'n eie geur het of saadskiet nie, maar nietemin liggies bekoor.

Die grondtoon van die bundel is naïef-eenvoudig ondanks die behandeling van kunstenaarsprobleme in 'n aantal gedigte. Hy gee realistiese skildering van die Namib-woestynwêreld en staan ook 'n rukkie stil by die woestyn van die gees.

Oosthuizen word met opset na Pretorius behandel weens die baie ooreenkomste in hulle werk: die positiewe element by Oosthuizen is ook duidelike en beweeglike uiterlike skildering (*Namib-woestyn, Verlate lyk die Wêreld Hier* en *Trek*); bekende melodieë breek hier egter veel meer deur — feitlik al die bekende Afrikaanse digters se stemme vleg tussenin deur; ons vind dieselfde afwesigheid van selfstandige bevindings, wat tot ingesakte slotte lei in *Trek, Ontmoeting, As Ek So Moeg* en *Swerwer;* albei digters het hulle gespieël in N. P. van Wyk Louw se kunsbewustheid, wat by Oosthuizen gelei het tot gedigte soos *Swerwer, Vensterplant* en *Blink Lamp.*

As ek my na aanleiding van hierdie bundel Oosthuizen se digterskap moet voorstel, dan sien ek dit min of meer as 'n voorstadium van *Vonke* — met 'n paar vergoedings. Ondanks die matheid van die baie maklik-verkreë gedeeltes in Oosthuizen se gedigte, word ons telkens deur die naïewe eenvoud bekoor. As voorbeeld van waartoe hy reeds in staat is, volg die eerste gedeelte van *Namibwoestyn*:

*Sandbulte, orals sand, net sand,*
*en uit die bleekblou lug 'n vuur wat vlam en brand —*
*so lyk die naakte wêreld hier,*
*so sonder boom en bos versier:*
*verlate, dorre land.*

*Soos oer-ou reusegrafte buig die duine ry aan ry,*
*en tussendeur diep voue uitgesny —*
*so het die wind die aarderug vol plooie uitgewaai,*
*die kaal, grys grond verander,*
*verlelik soos die koggelmander*
*wat smiddags hier met taai vel teen die bleekrooi bulte braai.*

* * *

*Land van Ons Vadere* is I. D. du Plessis se negende bundel en is 'n soortgelyke uitgawe as *Vlammende Fez,* d.w.s. die gedigte is pragtig geïllustreer deur Le Roux Smith le Roux. Die illustrasies in hierdie bundel boei oor die algemeen langer as die woorde.

Wat gedagte-inhoud betref, sluit *Land van ons Vadere* aan by die afdeling *Skote* in die satiriese *Skermutseling en Skote* waarin die digter uitvaar teen politici e.a. kultuurloses, teen engheid en rassehaat. *Land van ons Vadere* bevat ook verwante bykomstige stof: o.a. 'n paar natuurgedigte, 'n paar geskiedkundige of legendariese onderwerpe en drie of vier gedigte oor die benarde mensdom.

Die hekelende toon van *Skote* het plek-plek hierdie gedigte binnegeval en die poësie verjaag. Dit het net eenkeer in *Die Vlammende Fez* gebeur: *Karamat,* 'n andersins mooi gedig, eindig só:

*Sech Yussuf, jy moes ly*
*Vir daardie ergste misdaad:*
*Jy't vir jou volk gestry.*

'n Soortgelyke verontwaardiging klink deur in *Paradoks, Die Geseënde, Mammon in die Noorde,* en *Hellevaart,* terwyl *Soet is die Stryd* en *Homo Sapiens* uit gemeenplase opgebou is. Kyk bv. na hierdie gedeelte van *Soet is die Stryd,* waar die reëls paarsgewyse stellings bevat; elke stelling het die geldigheid van 'n politieke strydkreet:

*Solank jou bedoelings maar goed is,*
*Gaan jy jou oor neerlae kwel?*
*Solank jy volhard en vol moed is —*
*Dis tog die probeerslag wat tel!*
*Nee, soet is die stryd vir die stryer,*
*Al moet hy uiteindelik verloor;*
*Maar die man wat sy deelname weier,*
*Is die man wat sy nasie vermoor.*

Wat goed vertoon, is die noukeurig-uitgewerkte beelde in *Droogte, Hellevaart, Aartsvyand, In die Skuur* en *Valse Profeet. Hellevaart* het 'n vindingryke vorm en aan die begin kom die poësie baie snel deur — iets nuuts by Du Plessis (maar die laaste reëls is verwronge en word amper histeries):

*Áf*
*Soos die snelle dood*
*Wat neerblits deur die valk se kloue;*
*Áf*
*Na ons skimmeryk*
*Deur die aarde se verstikkende voue;*
*Áf*
*Na die holtes waar ons giftige brood*
*Verdien word, na die stof en slyk*
*Wat stadig wurg; en as ons nood*
*Ons óp laat kyk deur die skag se grou,*
*Dan groet ons jou:*
*„Heil Keiser! Ons wat elke dag moet sterwe*
*Dat jy die Goue Kalf mag erwe."*

Leersaam is dit om die *Ballade van die Twee Boere* te vergelyk met Uys Krige se *Rit van Jan Lafras Malherbe* wat 'n soortgelyke gebeure het. Uys Krige stroom met 'n kenmerkende woordevloed

voort; oral is die voortgang lewendig en duidelik; die ritme ruk gedurig aan die metrùm. In die *Ballade van die Twee Boere* val ritme en metrum kunstig saam en moet ons kort-kort soek na die draad van die verhaal. Versterking word bygebring deur raak en suggestiewe woorde soos:

*Al harder in sy ore lui*
*Die swaar klok van sy hart*

Maar die beweging word net so dikwels verdoesel deur fraai effekte van buite af:

*Sidderend probeer hy*
*Om langs die vos te gaan . . .*

of *Het die vosperd met gepluimde stert . . .*

Ons kry by hom maar min van die donker, geslote, primitiewe lewe wat aan die ballade eie is. Dit is om dieselfde redes dat die gedigte in die bundel *Ballades* ook nie lewendig word nie.

*Land van ons Vadere* is heelwat benede Du Plessis se beste poësie, d.w.s. benede *Vreemde Liefde* en aangrensende verse aan weerskante van die bundel. Veelseggend is dit dat Du Plessis se styl tydens die ontstaan van laasgenoemde disintegrasie ondergaan het. Sy beste gedig is vir my ongetwyfeld *Katrina*, wat aandoenlike humor en klare algemeenheid bevat.

* * *

C. M. van den Heever se *Versamelde Gedigte* is die eerste uitgawe van sy soort in Afrikaans, d.w.s. van digters met vry omvangryke digwerk uit die Tweede Tydperk. Die digter het meer as die helfte van sy eerste twee bundels weggelaat, twee gedigte van *Deining*, niks van *Aardse Vlam* nie, terwyl 30 ongebundelde gedigte opgeneem is.

Interessant is dit om Van den Heever se poësie met sy skeppende prosa te vergelyk. Die rol van metafisika in sy poësie word verteenwoordig deur sielkunde in sy prosa, met 'n mate van metafisika oor. Sy prosa leef innig, is vol-swaar van gemeenskap en volk, dit is die gebied van lig en menslikheid: sy poësie is meestal yl en somber en buite-menslik.

Net soos die prosa van De Balzac, werk sy poësie gewoonlik akkumulatief: ons kry nie die suggestiewe, deursigtige enkelwoord of frase nie, maar wel die oploop van suggestiewe *gedagtes* en beelde wat mekaar in vreemde afspieëling vasvang. Hieruit styg dan die vervoering op, ondanks die soms nugtere woordverband en vae

vorm. Dit gebeur maar min dat die gedigte meteens en deurgaans magies leef soos in die fyn-skitterende *Boesmansrivier*:

*Die maanlig is hier heilig en die waterrimpels ril*
*oor die rivier, wat diep geluidloos vloei,*
*en langs die donker bootjies het daar stil*
*'n duisend vonke-trillings opgebloei.*
*Dis stil, of God hier oor die kalm water gaan;*
*geen wind roer fyn 'n skaduwee meer,*
*en ná sy verre wending lê die rivier voldaan*
*hom hier vir ewig aan die see se boesem neer.*

Dit is maar min dat enkelwoorde by hom met sulke sterk konsentrasie brand soos *korale* en *vou* in die volgende strofe uit *Sou U?*:

*En ken die eeue ons, of bou*
*dit maar korale onwetend weg,*
*sodat daar uit verwarring vou*
*die sin van langgeleë en nou?*

Die tema van Van den Heever se poësie sedert *Deining* is telkens, in tallose variasies, die lewe se kringloop en ewolusie déur die wisselende natuur.

Die 30 Latere Gedigte is in styl, tema en gehalte hoofsaaklik 'n uitbreiding van *Aardse Vlam*. Saam met *Groei*, *Die Skedel van 'n Mensaap* en *Die Staatsman*, is die beste gedigte hieronder vir my dié wat in die bloemlesing *Tussen die Engtes* verskyn het: *Waar Was Ek Oral?*, *Oë deur die Venster*, *Die Wording*, *Die Wyse*, *Die Ewenaar*, *Die Opstanding* en *Die Draad*, hoewel die twee laasgenoemde gedigte mens nog onbevredig laat. Van besondere betekenis is die gedigte oor die ewolusie van die mens. *Die Wording* is, weens die harmoniese vereniging van inhoudsbeheersing en poëtiese vorm, een van die merkwaardigste gedigte in die versameling. Eweneens treffend is *Die Staatsman*, terwyl *Die Wyse* een onvergeetlike reël bevat, nl. die slotreël van die volgende strofe:

*Met hande stil gesluit en hoof geboë,*
*so sit die wyse en sink in die heelal.*
*tot waar geen rimpeling of storing val*
*en net die wonder aanvloei na sy oë.*

Byna die helfte van die latere gedigte is baie onreëlmatig van vorm en hulle is oor die algemeen die swakste gedigte. Bowendien voel mens dat verse soos *Die Vaas* en *Roos Wat Bloei*, wat oor volmaakte vormskoonheid gaan, hier in ongepaste vorm tevoorskyn kom.

Tenslotte is dit my mening dat Van den Heever se aansien as digter sal baat by 'n gesamentlike plasing van sy sterk gedigte — daar is sowat 30. Hulle sal 'n volledige beeld van sy digterskap gee en daardeur sal ook die enigsins vermoeiende herhaling in die versamelde werk voorkom word. Terselfdertyd sal sulke mooi gedigte soos *Boesmansrivier* en *Verlange* uit verwaarlosing gered word en tot hulle reg kom.

# Die Afrikaanse Drama, 1945-1946

**BESPREEK DEUR M. P. OLIVIER BURGERS**

GEDURENDE die afgelope jaar het 'n hele aantal dramas die lig gesien, en onder hulle etlikes waarvan die peil verblydend hoog is. Afgesien van 'n paar werke deur ouer skrywers, soos H. A. Fagan en J. F. W. Grosskopf, het twee belowende jonger dramaturge op die voorgrond getree, en het daar etlike belangrike vertalings en verwerkings verskyn. Van laasgenoemde moet ons vermeld: „Die Vroue van Troje," deur Euripides, vertaal deur dr. J. P. J. van Rensburg, met 'n waardevolle en prikkelende inleiding deur N. P. van Wyk Louw „Oor Klassieke Literatuur en oor Vertaling"; „Antieke Drama — (1) Tragedie," deur prof. dr. T. J. Haarhoff, wat drie werke bevat: „Agamemnon," deur Aeschylus, „Antigone," deur Sophocles, en die „Troades," deur Euripides, dieselfde werk wat dr. Van Rensburg vertaal het; en „Hamlet," van Shakespeare, vertaal deur prof. L. I. Coertze.

Opmerklik is dit dat daar soveel kortspele geskryf is, 'n verskynsel wat verband hou met die oplewing van amateur-toneelgroepe en hulle lewendige belangstelling in die drama. Beide wat die kortspele en wat die langer stukke betref, het ons hier nie met blote studeerkamerwerk te doen nie, maar met drama wat werklik leef. Die meeste van die betrokke stukke het reeds opvoerings beleef, òf op die planke òf in die vorm van radio-uitsendings, of beide.

### „LAAT DIE KERSE BRAND! en ANDER EENBEDRYWE," deur GERHARD J. BEUKES

Hier het ons skeppende werk van 'n jong literator wat klaarblyklik hom die moeite getroos het om heelwat te lees en na te dink oor die kunsvorme wat hy hier beoefen.

Die bundel bevat 'n verskeidenheid werk: Twee geskiedkundige stukke, beide tragedies; twee komedies; en twee Bybeldramas.

In „Die Winde van U Toorn" gee Beukes 'n beeld uit die laaste periode van President Kruger se lewe. Die titel

kom uit 'n brief, gerig aan die Transvalers, wat dr. Leyds dikteer aan Bredell, die persoonlike sekretaris van die President, en verwys na die ergste wat kan gebeur, „wanneer God al die winde van Sy Toorn oor ons in een van hierdie donker dae of nagte sal loslaat en ons die tyding van julle sal ontvang . . . dat ons vryheid nie meer ons s'n is nie." Die koms van hierdie nuus, tydens pres. Kruger se verblyf in Utrecht, vorm ook die krisis in die kort dramatiese skets.

Alhoewel daar dialoogdele voorkom wat aan die lang kant is, is die karakters helder en oortuigend geteken, en is die stuk goed gebou. Die binnekoms van die President, juis wanneer die twee mans hom nie verwag nie, en die skok van die telegram juis nadat pres. Kruger sy geloof uitgespreek het dat die Republieke nooit sal ingee nie (hoewel hy volgens die geskiedenis toe reeds moes geweet het van die onderhandelinge wat aan die gang was), vorm treffende kontraste van hoë dramatiese waarde.

„Oktobernag" is die tweede stuk, gebaseer op ons geskiedenis — hierdie keer 'n insident uit die Rebellie van 1914.

Die stuk is sterk gebou en vertoon groot ooreenkomste in tegniek met die eerste. Daar is weer die verrassings: Die deel waar Elsa vir Herman verwag, en die twee vyande van die Rebelle binnekom; en die kontras tussen die Herman wat ons verwag en die neerslagtige en wanhopige Herman wat werklik opdaag. Aan die begin berei die skrywer ons reeds voor vir die slot, waar Elsa sê dat dit daar tussen die berge „voel of daar elke oomblik iets vreesliks . . . kan gebeur — sommer so skielik uit die blou hemel." Daar is ook, nes in die eerste stuk, 'n lang dialoogdeel, hierdie keer aan die slot van die stuk, waar Elsa 'n uiters ingewikkelde gang van gevoelens belewe en vertolk wanneer sy daartoe kom om Herman te skiet.

Die derde stuk dra die titel: „In My Dae," en die byskrif „met apologie aan C. M. van den Heever se ‚Die Huweliksaansoek'." Beukes het alleen die basiese idee en een of twee besonderhede van die stilspel oorgeneem van die bekende komiese kortverhaal uit die bundel „Simson"; verder het hy die situasie met vindingrykheid en heelparty wysigings uitgebou. Vir dié wat belangstel in die ver-

werking van kortverhaalstof tot dramatiese vorm, sal 'n vergelyking van die kortverhaal met die kortspel nuttig en leersaam wees.

Die kontras tussen die swakker persoonlikheid van oom Loekie en die sterk persoonlikheid van oom Petrus is goed gesien, en die skrywer maak weer uitstekend gebruik van verrassings.

Net so 'n geslaagde komedie is „Die Braaiboud." Hier het die skrywer die vier uiters verskillende lede van die Prinsloo-gesin bymekaargemaak op 'n Oujaarsmiddag.

Beide wat die tema en wat die karakterkontras en -uitbeelding betref, het die skrywer hier 'n stuk werk gelewer wat ons komiese drama verryk.

Die laaste twee stukke in die bundel is van gewyde aard.

In „Die Hand Wat Hy Eenmaal Geneem Het" behandel Beukes die reaksies van Johannes, Petrus en Judas Iskariot net na die kruisiging van Jesus. In kontras teen die drie dissipels stel hy die spottende priester en die trotse Romeinse soldaat, suiwer en karaktergetrou uitgebeeld. Alleen is die voorstelling, dat hulle ook neerkniel wanneer die voorhang skeur, vir my onnatuurlik en ook onnodig.

Die stuk is geskryf met 'n baie sterk gevoel vir atmosfeer, vir karakterkontras en vir visuele indrukke. Die skrywer maak dikwels en treffend gebruik van kleurkontras en van skilderagtige beligting en karaktergroepering. Dit verraai 'n verrykende kontak met, en ervaring van die verhoog self.

Die Kersspel, „Laat die Kerse Brand!" is eintlik verwant aan die ou mirakelspele. Die handeling vind plaas in die nag van die Herodes-kindermoord. In 'n armoedige platdak-huisie in Rama word die Christuskind ingedra vir warmte, en daar kom Magdaleen só onder sy invloed dat sy haar eie kind gewillig offer.

Die slot is vir my minder bevredigend by die meer mistiek-realistiese siening van die res van die stuk. Verder is die atmosfeer goed bewaar, en die taal, veral dié van Magdaleen, met haar mooi vergelykinge, goed versorg.

„DRIE VROUE," 'n Trilogie van Spele, deur W. A. DE KLERK

Die drie stukke in hierdie bundel is reeds afsonderlik opgevoer of uitgesaai, maar eintlik is hulle gekonsipeer as 'n eenheid, wat saam opgevoer moet word, sê die skrywer

in die voorwoord. Daarom die benaming *trilogie*. Die verband tussen die stukke is die beeld van die Vrou as Mens.

Soos in W. A. de Klerk se vorige dramatiese werk, is daar 'n belangrike gedagte wat die kortspele ten grondslag lê. Hier is dit die kontras tussen geestesadel en wêreldlike gewin. Die skrywer stel dit so: „Die lewe leer ons drie soorte mense ken. Daar is dié wat hulself oorwin en die lewe wen, 'n lewe wat voortduur. Daar is dié wat teenoor hulself verloor maar die wêreld as wins behou. En dan is daar dié wat teenoor hulself verloor maar ook nie die wêreld wen nie. Hulle is die verydeldes wat die wêreld tussen hulle vingers voel glip het. Uit hulle verydeling kan hulle ontvlug."

In die eerste stuk, „Die Jammer Hart," stel hy die vrou voor wat haarself en die wêreld oorwin, en die lewe vind wat nie vergaan nie: Else de Wet, wat vir haar kindjie, bedreig deur 'n ongeneeslike siekte, die verlossing van die dood bring, en haar self aan die gereg oorlewer.

Uitstekend is in hierdie stuk die geleidelike ontvouing van die stof. Die stuk is goed gebou. Die feit dat dit die stryd in die man is wat ons bywoon, en nie die stryd in die vrou nie, doen niks hieraan af nie.

Die karakters is goed gekonsipieer en uitgebeeld; en die dialoog is natuurlik en sterk. Effens minder geslaag is die telefoongesprekke en die wyse waarop die telefoon gehanteer word. Die dialoogdele is baie lank, en daar kom nodelose vertraging van die handeling voor op 'n paar plekke.

Die tweede stuk heet „Die Volmaakte Huwelik," en daarin tree Leda van Wering op, die vrou wat die wêreld wen, met sy soet geluk wat eendag bitter sal word. Sy besef nie dat die besit van die wêreld op die lange duur tot frustrasie lei, en dat die noodlot soms baie tydsaam en baie geduldig, maar altyd baie seker werk nie.

Leda van Wering en haar man, Riaan, het 'n sogenaamde moderne huweliksooreenkoms gesluit, waarvolgens elkeen sy persoonlike vryheid behou en sy eie gang mag gaan. Riaan het egter begin verlang na die gewone huislikheid en die lieftalligheid van 'n toegewyde vrou, en die belofte daarvan begin vind by sy sekretaresse, Clie Marais, 'n eerlike en opregvoelende mens.

Leda ontdek dit juis wanneer Riaan en Clie op die punt staan om die hele saak van hulle verhouding met haar te bespreek en 'n heraanpassing te vind. Deur dwang, verfynde toneelspel en skaamtelose frontverandering ten opsigte van die moontlikheid wat die geboorte van 'n kind betref, slaag sy ook daarin om haar man te behou.

Sonder om êrens moraliserend op te tree, het De Klerk hier 'n uitbeelding gegee van sekere karakters uit die moderne samelewing in hulle verhouding tot die huweliksprobleem. Hy veroordeel Leda nie; hy sien haar eerder as bejammerenswaardige persoon, wat die wêreld gryp en haar siel gaan verloor. In sterk kontras staan teenoor haar die sensitiewe, eerlike Clie.

Die bou van die stuk is heg en goed. Behalwe in die karakters teenoor mekaar het De Klerk ook kontras verkry in die opeenvolging van die tonele van die stuk. Die dialoog is weer vlot, verfynd en natuurlik, en die handeling snel. Alleen op een plek kom daar onnodige vertraging voor, naamlik waar Leda (luidens die toneelaanwysing), te veel aarsel en rondbeweeg, voordat sy die deur vir Riaan oopmaak.

„Ontvlugting" is die titel van die derde stuk, en hierin tree op die verydelde vrou, wat uit haar verydeling ontsnap.

Dit is Gerda Anders, wie se huwelik met Eitel, die eienaar van 'n ou Bolandse wynplaas, vir haar op 'n mislukking uitgeloop het. Alhoewel hy simpatiek gebly het, toe sy aanvanklik aan die ou familie geen erfgenaam kon gee nie, verval sy, ná die dood van hulle enigste baba, in neerslagtigheid en bittere vertwyfeling.

Haar suster, Louise, wat deur Eitel na hulle plaas genooi is om haar geselskap te hou en aan wie sy haar verbittering openbaar, beskou sy as 'n indringer, op wie Eitel se belangstelling sal oorgaan.

Wat Gerda intuïtief aanvoel, sluimer nog in die onbewuste van Eitel en Louise, wat in hulle gedrag teenoor mekaar onbesproke was. Wanneer hulle egter onder vier oë die moontlikheid en dagende werklikheid van aangetrokkenheid besef, besluit Louise, die eerlike en etiese, om onmiddellik te vertrek. Maar voordat dit gebeur, keer Gerda na hulle terug in 'n gelukkige stemming, en dan blyk dit dat haar gees ontwrig geraak het en dat sy haar verbeel dat sy

haar kindjie nog in die arms sus. So ontvlug sy haar verydeling in kranksinnigheid.

Die uitbeelding van Gerda se verbittering is besonder geslaag, en so ook die karakters van Louise en Eitel, wat g'n kwaad bedoel nie, en worstel met hulle eie vermoedens. Alleen is dit jammer dat die keerpunt in Gerda se geestestoestand nie sterker voorgestel en uitgebeeld word nie. Haar finale toestand is weer baie goed uitgebeeld — so goed dat die leser en toeskouer dit nie kan verhelp om Eitel en Louise se ontsetting en verbystering te deel nie.

„Drie Vroue" is 'n bundel van hoogstaande gehalte, ideegedrae en uitgevoer op 'n wyse wat aantoon dat W. A. de Klerk heelwat ontwikkel het sedert die publikasie van „Uit Die Goeie Aarde." Die basiese gedagtes is veel dieper en suiwerder deurdink en verwerk in natuurlike en oortuigende lewensverskynsele as in die vorige werk. Waar die drie stukke egter bestem is vir opvoering op een aand, is dit jammer dat die stukke aldrie somber is. Desnieteenstaande vorm die kortspele as afsonderlike stukke en in hulle groepsverband 'n belangrike bydrae tot ons drama-literatuur.

## TWEE BLYSPELE („DIE STILLE HAARD" en „DIE SWAKKERE VAT"), deur H. A. FAGAN

Na die verskyning van „Die Ouderling en Ander Toneelstukke" in 1934, is hierdie twee blyspele die eerste gebundelde dramatiese werk van een van ons belangrike dramaturge wat die lig sien. In „Die Stille Haard" gee hy ons sy eerste lang blyspel, nie onvermeng met 'n element van satire nie.

Wat in vroeër stukke bysaak was by 'n taamlik skerpomlynde tema, het hier hoofsaak geword, en by gebrek aan 'n sterk verband om die verskillende humoristies-satiriese tonele saam te bind, het die drama as eenheid daaronder gely.

Die hoofkarakter hier is 'n skrywer, Bernardus Jansen, wat in een van sy toneelwerke 'n lewensverhouding verkondig het, wat as volg saamgevat word: „Dit is die lewe, dit is die hele skepping: Wrywing, verbryseling, vernietiging. Die een klip maal die ander tot gruis; die een dier verslind die ander; en die een mens vermorsel die ander." Tog is dit ook die persoon, wat 'n artikel begin skrywe het oor

„Die Inspirasie van die Stille Haard — 'n Studie oor die rustige familielewe." Sy eie is egter 'n woelige haard, meer van die wrywing en minder van die rus. Die dinge word te veel vir hom, en hy vlug weg na die strand.

Daar ontdek hy egter dat hy in die stilte en die rus ook nie kan skryf nie — daar is te min wrywing en prikkeling — en hy keer terug na sy woelige haard, en beland weer in dieselfde drukte van moeilikhede. Nou glo hy in „Die Inspirasie van die Woelige Haard," en in 'n inspirasievloed verkondig hy sy nuwe filosofie: „Wrywing is nie vernietiging nie. Dit is lewe, verandering, vernuwing skepping . . . Liefde — dit is die alchemistesteen wat in die louteringsvuur van ons lewenservarings alle gedagtes, alle gevoelens verfyn en veredel."

Hier lê, m.i., 'n swakheid in die konsepsie van die stuk. Die tema van liefde, waarin die skrywer baie belang stel, word hier so 'n bietjie aan die hare ingesleep, sonder genoegsame voorbereiding of motivering. Daar is wel planmatigheid in die teenstelling van die stille en die woelige haard, en die koppeling van hierdie tema aan Jansen se opvattings oor wrywing, maar die twee dinge word nie 'n hegte en sterk eenheid nie. Miskien is dit hoofsaaklik die gevolg van die konsepsie en voorstelling van Jansen as 'n hipersensitiewe mens, vol plotselinge invalle en grille, onderhewig aan heelwat roemsug en vertoonlus, selfs voor so 'n betreklik oninvloedryke persoon soos die student. Dit verskaf wel geleentheid tot goeie, individuele geestige tonele, soos die voorbereiding vir die student se ontvangs, maar dit belemmer ons vermoë om in Jansen die skrywer te sien, wat wel iets waardevols het om te sê in verband met die behandelde temas.

Eintlik is die dramarturg ook besig om die skrywer te hekel, wat alleen skrywe as die gebiedende inspirasie hom beetpak, en wat die grille laat botvier van die kunstenaarstemperament—of die sogenaamde kunstenaarstemperament, want by Jansen is dit nie onvermeng met kleinlikheid en aanstellerigheid nie. Maar dan juis is dit moeilik om so 'n figuur te hekel en hom ook die verkondiger van waardevolle gedagtes te maak.

As die dramaturg nie bedoel het om Jansen as 'n verkondiger van waardevolle gedagtes daar te stel nie, word

hierdie beswaar natuurlik getemper, maar dan verloor die stuk ook aan gedagtekrag, en dan bly die indruk wat Jansen op die student maak òf ongemotiveerd òf bewys dat daar nie veel in die student steek nie.

Die hekeling van die temperamentvolle skrywer, van die universitêre studie (despotiese professore en napratende studente in 'n „blokkieswêreld van letters en syfers"), van literêre kritiek, van die verhoudinge tussen die beskaafde wêreld van die welgestelde blanke en die beperkte wêreld van die inboorling-bediende, en van prosederende bure, is besonder geslaagd, en sal meer as 'n glimlag verwek by dié wat al die subtiliteite en fyn spotterny kan raaksien. Die stuk sit inderdaad vol prikkelende gedagtes en komiese situasies, en die geestige dialoog vol allerlei kwinkslae.

Met uitsondering van die opmerkings hierbo oor Jansen, 'n sekere vaagheid in die voorstelling van die buurman, en 'n effens te snelle ommekeer wanneer die gedweë student ontpop tot gewone mens in die eerste bedryf, is die karakters goed gesien en uitgebeeld. Die dogter, Cara, wat verwant is aan Bettie in „Lenie," is 'n baie aangename en oortuigende verskynsel, en mevrou Jansen en die ou bediende is eweneens geslaagde karakters.

Uit 'n strukturele oogpunt beskou bevat die stuk baie goeie elemente. Die dramaturg weet hoe om te werk met die opeenvolging van tonele, met wendinge, met die onverwagte aankoms of binnekoms van persone, en met kontraste en parellelismes; en die gevolg is dat die stuk vlot en aangenaam verloop.

Net so ironies as „Die Stille Haard" is die titel: „Die Swakkere Vat." Hierdie kortspel is 'n fyner en hegter stuk werk as die langer blyspel waarmee dit saam gebundel is.

Die sentrale gedagte in hierdie stuk is dat die swakkere vat, die vrou, tog steeds die sterkere is, gewoonlik tot voordeel van die man, maar dikwels tot sy groot ergernis, omdat dit die man se selfrespek ondergrawe en hom die kans ontneem om ook soms reg te wees, of altans om sy eie pad te gaan, al is dit dan die verkeerde pad. Hierdie tema word uitgewerk in drie liefdesverhoudinge.

In aldrie die gevalle is dit die vrou wat die belangrike en vermoedelik korrekte besluite neem. Die satire word hoofsaaklik in die mond van Pieter Faure gelê, en hy raak

ook op openbarende wyse aan sommige van die diepere psigologiese faktore wat 'n rol speel in dergelike verhoudinge. In sy optrede teenoor die prokureur, sy vrou en die jong paartjie, kom van die geestigste dele van die stuk voor.

Net soos „Die Stille Haard" het die dramaturg ook die korter stuk heg gebou met besonder goeie parallelismes en kontraste.

Vir sommige lesers mag die sekretaresse te gou ná die skokkende nuus reeds baasspelerig word oor die prokureur, en die herhaling van die motief in hulle verhouding eintlik op oorbeklemtoning neerkom, maar sulke dinge is eie aan die blyspel.

Die karakters in „Die Swakkere Vat" is besonder fyn gekonsipieer en raak uitgebeeld, en jonger dramaturge mag hier 'n les kom leer in die skrywe van dialoog op so 'n wyse dat dit eie word aan die betrokke karakters.

Ten spyte van die feit dat H. A. Fagan in albei stukke hoofsaaklik met mans die draak steek (Faure en Jansen is albei die emosionele, opwindbare tipe), en in vrouens die verstandiger en diepsinniger geslag sien, bly hy ook hier, net soos in van sy vorige werke, een van die fynste en subtielste sielkundiges onder ons dramaturge, wat betref die aanvoeling van lewensverskynsele en veral die oorsaak van mense se handelinge en die motiewe wat daaragter skuil.

„SES EENBEDRYWE," versamel en van 'n Inleiding voorsien deur GERHARD J. BEUKES

Die bundel is saamgestel „om te voorsien in die groot behoefte aan nuwe, opvoerbare toneelstukke wat daar by skole en Amateurtoneelgroepe bestaan"; en die stukke word voorafgegaan deur 'n inleiding oor „Die Eenbedryf as Kunsgenre."

Met die oog op dié doel sou dit miskien nuttiger gewees het om ook meer praktiese wenke vir opvoering en ontledings van die opgenome stukke te verstrek, maar die inleiding is interessant en sal sy nut hê vir die wat belang stel in die onderwerp.

In die keuse van stukke het die samesteller getrag om 'n verskeidenheid van temas en styl te verkry, en daarin

het hy beslis geslaag, want die bundel bevat agtereenvolgens: 'n Tragedie, 'n blyspel, 'n satiriese stuk, 'n klug, 'n ernstige Bybeldrama en 'n skokstuk.

Die eerste is 'n nuwe werk van die bekende dramaturg, J. F. W. Grosskopf, wat reeds van die beste kortspele in Afrikaans geskryf het. Dit heet „Die Vloek."

Soos so dikwels in van sy beste kortspele het die skrywer ook hier die handeling saamgetrek in die kort bestek van die krisis, die enkele oomblikke van hoogspanning in die lewe van die karakters, die „verhewigde lewenskrisis" soos die samesteller dit noem. Jare voordat die toneel open, is die vloek reeds uitgespreek onder uitsonderlike omstandighede tussen grillige rotsformasies in 'n onherbergsame en verlate deel van die Kaapkolonie. 'n Eensame trekboer is daar een nag aangetref deur 'n man wat teruggekeer het van die diamantvelde, en wat aan hom 'n diamant getoon het. Toe die trekboer opspring om daarna te kyk, dog die delwer dat hy hom wou besteel, en gee hom 'n hou onder die kakebeen. In selfverdediging het die trekboer teruggeslaan, en sonder opset die man gedood. Die vloek wat die delwer voor sy dood uitgespreek het, is voltrek aan die trekboer en sy vrou; en elke jaar is die trekboer deur die verlede gedwing om weer die plek te besoek waar hy die lyk, wat ondertussen nie vergaan het nie, tussen kalkklipbanke geplaas het, met die diamant nog toegeknyp in sy hand.

Die toneel open waar die boer en sy vrou weer naby die plek met hulle wa staan, en uiteindelik word die las vir hom te swaar, en vertel hy die hele verhaal aan sy vrou, 'n swaarbeproefde maar praktiese en simpatieke mens, en voel hy dat hy sy skuld ook by die polisie moet beken. Dan daag daar, net soos so baie jare gelede, weer 'n vreemdeling by die kampvuur op. Dis die seun van die delwer, en hy soek na 'n spoor van sy vader, wat so geheimsinnig verdwyn het. Ten spyte van die vrou se pogings om te keer, bieg die trekboer alles by die jongman. Eers stuif hy in woede op, maar geleidelik kalmeer die vrou hom, o.a. deur die besef by hom te wek van dieselfde soort driftigheid in homself as dié wat die noodlottige gebeurtenis veroorsaak het. 'n Suiwering vind plaas: Die jongman raak ontslae van sy wrok, die trekboer van sy

vloek, en die vrou van haar wrewel. Hulle sal die saak laat rus, en die lyk gaan uithaal en begrawe, sonder om aan die diamant te raak, want die jongman glo dat dié soort rykdom 'n vloek is.

Ons merk hoe die ekonomies-bewuste skrywer hier aan die slot sy stem laat hoor, sonder egter dat dit indring en die suiwerheid van die drama geweld aandoen, en ons besef ook dat die titel van die stuk sinspeel nie alleen op die vloek wat die sterwende uitgespreek het nie, maar ook op die vloek, wat die ontdekking van diamante, die verlokking om gou ryk te word en die ekonomiese gevolge daarvan vir so baie in ons land geword het. In sekere opsigte sluit die stuk dus aan by „In die Wagkamer" en „Die Poskoets in die Rivier," en weerspieël dié groep werke deel van die skrywer se siening van die ekonomiese ontwikkeling in ons land. So seer is hy egter kunstenaar, dat dié siening altyd op die agtergrond bly, en nêrens die suiwer estetiese bewerking van die stof versteur nie.

Dit is ook moontlik dat dié siening van die ekonomiese gevolge van die ontdekking van diamante, wat 'n onvermydelike maar noodlottige verskynsel was, invloed uitgeoefen het op die begrip van die tragiese noodlot by die skrywer, en die rol wat die sogenaamde toeval in sommige van sy werke speel. Dit is inderdaad veel meer as toeval. Dit hou verband met die konsentrasie wat eie is aan kunswerke, met 'n magiese simboliek, en ook met die hele noodlot van ons land.

Die skrywer is egter geen pessimis nie, soos ons reeds gesien het in „In die Wagkamer." Na die katarsis by die trekboer, die jongman en die vrou, en ook by die leser of toehoorder, wat homself in hulle gebreke herken, vervloei die tragiek in suiwerende versoening.

Die skrywer toon weer dat hy 'n meester is van die kortspelvorm. Ek dink hier aan die konsentrasie van gebeure en weergawe in spaarsame, karaktergetroue dialoog; alleen essensiële karakterkeuse; konsipiëring en uitbeelding van karakters, en motivering van hulle dade (let, bv., op die verband tussen die delwer se val van die perd en sy latere opvlieëndheid); en die rangskikking van voorbereiding, spanning en verligting in die loop van die stuk. Opmerklik in die kortspel is ook die atmosfeerskepping deur toneel- en

stemmingbeskrywing in die gekonsentreerde plastiek van die dialoog, en die versigtige hantering, sonder onnodige herhaling, van die verskillende noodsaaklike weergawes van die voorval jare gelede.

Die tweede stuk is H. A. Fagan se blyspel in een bedryf, „Die Swakkere Vat," wat reeds hierbo bespreek is.

'n Satiriese eenbedryf is „Die Re-Unie," deur W. M. de Villiers, 'n verhaal van die herontmoeting na dertig jaar van twee eertydse universiteitsvriende. Ooreenkomstig 'n afspraak op hulle twintigste verjaardag besoek Jan Anders vir Stephan Bergman.

In knap en gevatte dialoog beeld die skrywer hierdie twee onversoenbare mense uit, met ironies-vermaaklike dele waar Bergman nie in staat is om die subtiliteite te begryp nie. Bergman se effens lomp plan om van Anders ontslae te raak word op netjiese wyse deur laasgenoemde getroef, en selfs hiervan moet die subtiliteit aan Bergman verduidelik word deur sy vrou, wat die goeie kwaliteite in Anders raaksien.

In hierdie knap stukkie werk met sy skerp tendens, is daar aan die begin 'n sekere onbedrewenheid in die klaarblyklik opsetlike mededeling van informasie ter wille van die gehoor, 'n sekere element van karikatuuragtigheid, wat natuurlik dikwels voorkom in satire; en, aan die slot, 'n deel wat lyk na oorbeklemtoning. Desnietemin is dit 'n stuk wat ongetwyfeld met sukses opgevoer sal kan word in Suid-Afrika, miskien juis as gevolg van die strekking van die satire. Dit sit egter baie vas aan besondere tydsomstandighede, en sal vermoedelik van sy waarde later verloor.

„Ontgroening," deur E. A. Venter, is 'n blote klug. 'n Nuwe professor aan 'n universiteit word deur 'n drietal studente aangesien vir 'n groentjie, en hulle skeer op genadelose wyse die gek met hom. Hierdie stuk mag wel waarde hê vir minder ontwikkelde gehore, maar dit beantwoord alleen aan een deel van die samesteller se inleiding, dié deel namelik waar hy die eenbedryf, in sy verval tot ydele vermaaksoort van die onopgevoede proletariaat, beskrywe as „'n didaktiese of komiese situasie . . . planloos en gedagteloos neergepen."

„Pilatus," deur W. A. de Klerk, is nog 'n drama oor die verhoor van Jesus voor die Romeinse goewerneur van Judea.

Elke dramaturg, wat hierdie stof wil verwerk, veral in 'n verhoogdrama, kom voor moeilike probleme te staan. Daar skuil uitstekende dramatiese moontlikhede in die gegewens, maar hulle is nie in hulle Bybelse vorm dadelik geskik vir 'n verhoogdrama nie. Die dramaturg moet kies en saamgroepeer en konsentreer, en by 'n oorbekende gewyde geskiedenis bring dit altyd moeilikhede mee. Ten tweede is daar die probleem van die voorstelling van Jesus op die verhoog. Vir albei probleme het die dramaturg 'n oplossing probeer vind, maar sy oplossings is nie heeltemal bevredigend nie.

In die hantering van die stof het die skrywer ook met 'n taamlik vrye hand te werk gegaan. Hy brei heelwat uit op die Bybelwoorde, selfs in die antwoorde van Jesus, laat dele weg, herrangskik ander, en bring selfs onnodige en foutiewe veranderings aan.

M.i. het die skrywer nie daarin geslaag om 'n werklik goeie drama, as drama, uit die stof te skep nie. Die stuk begin met min voorbereiding, feitlik al in aksie, en daar is nie genoegsaam gesorg vir geleidelike opbou tot die hoogtepunt nie. Die verdienstelikste in die stuk is die siening van Pilatus en Kajafas, en die gespanne, soms subtiele woordewisseling wat hulle voer.

Die slotstuk is deur die samesteller self geskryf, en heet „Die Ligblou Vaas." Hier het ons 'n tipiese skokstuk in die styl van die sg. Grand Guignol, en dit sit ook vol van die effens oordrewe romantiek wat eie is aan dié soort skokstuk. In inhoud en verwerking, self in die liriese taal, is die stuk 'n romantieke riller, en onderhewig aan die kritiek wat sulke stukke nie kan vryspring nie. En tog het die skrywer probeer om meer as net 'n draakstuk te skryf. Hy verwaarloos nie die karaktertekening nie, en beeld die stryd uit in die meisie se gees tussen liefde en plig, die botsing wat haar lewe verwoes het. Verder is die stuk ook knap gebou wat voorbereiding, rangskikking van stof en spanning betref. Alleen kom die houtbrekery aan die end, om die geluide in die kamer te dek, as effens opsetlik voor.

Hierdie stuk bring ook 'n groter verskeidenheid in die bundel, al is die versameling nie verteenwoordigend van alle soorte kortspele nie. So 'n versameling sou buitendien

'n baie moeilike taak gewees het in ons literatuur, veral daar die samesteller nuwe stukke wou aanbied.

Ten spyte hiervan, en ten spyte van die ongelyke gehalte van die opgenome eenbedrywe, bly dit 'n waardevolle boek, én om die inleiding én om die goeie stukke wat dit bevat.

JULIE 1946.

---

# NUWE AFRIKAANSE BOEKE

## Bibliografie van Nuwe Afrikaanse Boeke, September 1945 tot 15 Augustus 1946

(Saamgestel deur Dr. P. J. NIENABER)

### A

1.—ALBERTYN, J.R., ,,Op My Eie Bene Staan''. Transvaal, Armsorgkommissie van die N.H. of Geref. Kerk, s.j. [1946]. 134-149 bl. 8½ x 5½. Pap. (,,My Eie Reeks'' nr. 10). 4d. [Sosiologie]

2.——,,My Eie Ek''—do.—120-133 bl. (,,My Eie Reeks,'' nr. 9). 4d. [Sosiologie].

3.——,,My Eie Huisgesin''.—do.—86-103 bl. (,,My Eie Reeks,'' nr. 7). 4d. [Sosiologie].

4.——,,My Eie Huisie''.—do.— 150-164 bl. (,,My Eie Reeks'', nr. 11). 4d. [Sosiologie].

5.——,,My Eie Liggaam''—do.—104-119 bl. (,,My Eie Reeks,'' nr. 8). 4d. [Sosiologie].

6.——,,My Eie Stryd''.—do.—165-181 bl. (,,My Eie Reeks,'' nr. 12). 4d. [Sosiologie].

7.—ALGEMENE Gesondheidsraad van die RDB. en R.S.V. ,,Wat Doen Ek Teen Ingewandskoors?'' Johannesburg, Algemene Gesondheidsraad van die RDB. en R.S.V., Bus 8822, 1945. 6 bl. 7 x 4¾. Pap. (,,R.S.V. Voorligtingsreeks,'' nr. 1). 3d. [Geneeskunde].

8.—APOSTOLIESE Geloofsending. **Soutrivier.** ,,Wat die Here Gedoen het/What God Hath Wrought''. Soutrivier, Soutriviergemeente van S.A., s.j. [1945]. 60 bl. 6⅝ x 4⅛. Pap. 2/- pv. [Godsdiens].

### B

9.—BALZAC, Honoré de. ,,Die Gierigaard se Dogter''; vertaal deur J. F. Marais. Johannesburg, Publicité-lesers en skrywerskorporasie, bus 4892, 1945. 272 bl. 7½ x 5. (,,Vergesigboekery,'' nr. 1) 10/6. [Roman].

10.—BARNARD, Hennie. ,,Trekkersdroom''. Johannesburg, Gallo, s.j. [1945]. [2] bl. 11⅝ x 8¾. Pap. (,,Die Singer-reeks Afrikaanse melodieë'', nr. 43). 1/3. [Musiek].

11.—BARNARD, I. W. ,,Rooikrans se Dogters''. Port Elizabeth, Unie-Volkspers, 1945. 94 bl. 7⅝ x 5. Karton. 4/6. [Kinderboek].

12.—BARRISH, Joanne, en Ingram, R. W. ,,Die Onderstebo-Vlermuisie''. Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1946. 27 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. 1/3. [Kinderboek].

13.—BEER, **ds.** Edmund de. ,,Aanval van Roomse Kerk op dr. W. Hammond Afdoende Weerlê op Openbare Vergadering, 1890.'' Kaapstad, Protestantse Vereniging van S.A., bus 2976, s.j. [1945]. 36 bl. 8⅜ x 5½. Pap. 1/3. [Godsdiens].

14.—BEER, Pietjie de. ,,Ronél, 'n Vrouesendingbondwerkster in ons Niassa-sendingveld.'' Stellenbosch C.S.V., 1946. 30 bl. 7 x 4¾. Pap. 1/-. [Godsdiens].

15.—BERG, Gert van den. ,,Die Verskroeide Blad''. Pretoria, Unie-boekhandel, 1946. 233 bl. 7¼ x 5⅛. (,,Springbok-biblioteek''). 6/6. [Roman].

16.—BERG, Willem van der. ,,Reisigers na Nêrens.'' Kaapstad, Nasionale Pers, 1946. 319 bl. 7¼ x 5½. (,,Eie Biblioteekskema'' nr. 1). 8/6 pv. [Roman].

17.—BEUKES, Dricky. ,,Madelief.'' Kaapstad, H.A.U.M., 1946. 184 bl. 7⅜ x 5. 5/6. [Roman].

18.—BEUKES, Gerhard. ,,Laat die Kerse Brand en ander Eenbedrywe.'' Pretoria, J. H. van Schaik, 1945. 110 bl. 7¾ x 5¾. Karton. 5/6. [Drama].

19.——**Versamelaar.** ,,Ses Eenbedrywe.'' Pretoria, J. L. van Schaik, 1946. 162 bl. 7¾ x 5¾. Karton. 6/6. [Drama].

20.—BEZUIDENHOUT, **mev.** G. E. ,,Uit die Donker Woud.'' Johannesburg, Afrikaanse Persboekhandel, 1946. 213 bl. illus. 8¾ x 5½. Karton. (,,Ons Groot Verlede,'' nr. 4). 7/6. [Geskiedenis].

21.—BLAKEMORE, Stella. ,,Judith op Blourand.'' Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945. 312 bl. 7½ x 5. (,,Die Lenteserie,'' nr. 9). 8/-. [Kinderboek].

22.—BLEKSLEY, **dr.** Arthur. ,,Die Geheim van die Atoombom.'' Johannesburg, Baken-uitgewers, s.j. [1945]. 74 bl. 7¼ x 4¾. Pap. [Wetenskap].

23.—BOEROP, L. J. ,,Andries Merkel.'' Pretoria, J. L. van Schaik, 1946. 221 bl. illus. 7⅝ x 5½. 8/6. [Kinderboek].

24.——,,Dola gaan Tronk-toe.'' Pretoria, J. L. van Schaik, 1945. 34 bl. illus. 7¼ x 5¾. Pap. (,,Uit Eie Bodem''). 1/6. [Kinderboek].

25.——,,Hans en Elsa, deel 3: Oom Dops en tant Tops.'' Pretoria, J. L. van Schaik, 1945. 105 bl. illus. 7¾ x 5⅜. Pap. [Kinderboek].

26.——,,Mafoeta Gaan Skool-toe.'' Pretoria, J. L. van Schaik, 1945. 30 bl. illus. 7¼ x 5⅜. Pap. (,,Uit Eie Bodem''). 1/6. [Kinderboek].

27.—BOSHOFF, C. H. ,,Matesis vir Seniorsertifikaat.'' Bloemfontein, Nasionale Pers, 1945. 396 bl. illus. 7 x 4¾. Slap linne. 8/-. [Skoolboek].

28.—BOSHOFF, **ds.** W. H. ,,Afrikaanse Verjaardagalbum''; elfde druk. Suid-Afrika, Sentrale Nuusagentskap, 1946. Ongep. foto. 4⅞ x 3¾. 4/-. [Skoolboek].

29.—BOSMAN, Ren. ,,Saam met Lonkies.'' Pretoria, J. L. van Schaik, 1945. 139 bl. illus. 8¼ x 5½. [Kinderboek].

30.—BOOYSEN, Heléne. ,,Kom en Gaan.'' Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945. 202 bl. 7½ x 5. (,,Moresterbiblioteek,'' nr. 7). 7/6.[Roman].

31.—BOYCE, Magda. ,,As die Storm Woed.'' Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1946. 324 bl. 7½ x 5. (,,Morester-biblioteek, nr. 17). 8/-. [Roman].

32.——,,Marya.'' Kaapstad, Nasionale Pers, 1945. 143 bl. 7⅜ x 5½. 5/- pv. [Kinderboek].

33.—BRITS, J. J. ,,Glans van die Reënboog.'' Pretoria, Unieboekhandel, 1946. 212 bl. 7¼ x 5. (,,Springbok-biblioteek''). 6/6. [Roman].

34.—BRITS, Sarie. ,,Goud, Wierook en Mirre.'' Pretoria, Unie-boekhandel, 1946. 317 bl. 7¼ x 5. (,,Springbok-biblioteek''). 6/3. [Roman].

35.—BRITZ, Roelf. ,,Goudkoors.'' Bloemfontein, Nasionale Pers, 1945. 93 bl. illus. 7 x 5¼. Pap. (,,Kennis vir Almal,'' nr. 35). 3/-. [Kinderboek].

36.——,,Die Lokstem van Verleiding.'' Bloemfontein, Nasionale Pers, 1945. 366 bl. 7¼ x 5⅝. 8/-. [Roman].

37.—BRUGGEN, Jochem van. ,,Die Damwal.'' Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945. 299 bl. 7½ x 5½. (,,Moresterbiblioteek,'' nr. 3) 9/6. [Roman].

38.—BRUGGEN, J. R. L. van. ,,Erfgename.'' Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1946. 259 bl. 7½ x 5. 7/6. [Roman].

39.——,,Sewentigmaal Sewe.'' Johannesburg, Afrikaanse Persboekhandel, 1946. 197 bl. 7½ x 5. Karton. 8/- pv. [Roman].

40.—BRUWER, Sannie. ,,Op Haar Plek.'' Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1946. 250 bl. 7½ x 5. Karton. 8/- pv. [Roman].

41.—BURGER, A. J. V. ,,Jefta.'' Stellenbosch C.S.V. 1946. 24 bl. 7¼ x 4¾. Pap. 1/3. [Drama].

42.——,,N a ä m a n.'' Stellenbosch C.S.V., 1946, 24 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. 2/-. [Drama].

43.——,,Ons Tuin en Gods Tuin,'' **dour** Jurg Vaher. Stellenbosch C.S.V., 1945, 23 bl. illus. 7¼ x 4¾. Pap. (,,Ons Karakterboureeks,'' nr. 5). 10d. [Godsdiens].

44.——,,Rut.'' Stellenbosch C.S.V., 1946. 24 bl. 7¼ x 4¾. Pap. 1/3. [Drama].

45.—,,Tien Jong Meisies,'' **deur** Jurg Vaher. Stellenbosch, C.S.V., 1945, 20 bl. illus. 7¼ x 4⅞. Pap. (,,Ons Karakterboureeks,'' nr. 4). 10d. [Godsdiens].

C

46.—CARINUS, A. E., ,,Pootjies.'' Pretoria, J. L. van Schaik, s.j. [1945]. [28] bl. gekl. illus. 5⅜ x 4¼. Pap. [Kinderboek].

47.—,,Vlerkies.'' Pretoria, J. L. van Schaik, s.j. [1945]. [32] bl. gekl. illus. 5⅜ x 4¼. Pap. [Kinderboek].

48.—CILLIE, Hettie. ,,Chrissie se Kinders.'' Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1946. 158 bl. 7½ x 5. (,,Die Lenteserie,'' nr. 17). 7/-. [Kinderboek].

49.—CLOETE, **ds.** G. N. P. ,,Die Doring in die Vlees.'' Bloemfontein, Sondagskool-dépôt, s.j. [1945]. 8 bl. 6⅜ x 4. Pap. 5d. [Godsdiens].

50.—COETSEE, Dirk J. ,,Juwele Onder die Stof.'' Johannesburg, Voortrekkerpers, 1945. 263 bl. 7¼ x 5. Karton. 7/-. [Roman].

51.—COETZEE, Abel. ,,Aan die Dag se Soom.'' Johannesburg, Afrikaanse Pers - boekhandel, 1946. 272 bl. 7½ x 5¼. 8/-. [Roman].

52.—COETZEE, Boy. ,,Die Atleet en sy Afrigting.'' Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1946. 280 bl. illus. 7½ x 5. (,,Wetenskaplike Boeke,'' nr. 2). 7/6. [Sport].

52.—CONRADIE, Ben. ,,Die De Kuilen-kommando. Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945. 242 bl. kaart 7½ x 5. (,,Die Lente-serie,'' nr. 12). 7/6. [Kinderboek].

53.——,,Spore op die Bergpad.'' Johannesburg, Afrikaanse Persboekhandel, 1946. 185 bl. 7½ x 5. 7/-. [Kinderboek].

54.—CONRADIE, **ds.** Jac. ,,'n Volk Red Homself": Voorsittersrede gehou by geleentheid van die derde RDB. - kongres in Bloemfontein op 3, 4 en 5 Julie 1945. Johannesburg, RDB.-diensburo, 1945. 12 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. (,,R.D.B. - voorligtingreeks," nr. 9). 6d. [Sosiologie].

55.—CRONJE, dr. G. ,,Afrika Sonder die Asiaat—die Blywende Oplossing van Suid-Afrika se Asiatevraagstuk." Johannesburg, Publicité, 1946. 206 bl. 8⅝ x 5⅝. 12/6. [Sosiologie].

**D**

56.—DICK, R. H. ,,Junior Sertifikaat Matesis (Kaapse Departement Leerplan)"; vertaal deur A. D. de Vaal. Kaapstad, Juta en Kie., s.j. (1946). 356 bl. illus. 7¼ x 4¾. Karton. 8/6. [Skoolboek].

57.—DIEDERICHS, **dr.** N. ,,Ekonomiese Bewuswording: Kongresrede gehou by Geleentheid van die Derde RDB.-kongres in Bloemfontein op 3, 4 en 5 Julie 1945." Johannesburg, RDB. - Diensburo, bus 7714, 1945. 15 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. (,,RDB.-voorligtingreeks," nr. 10). 6d. [Sosiologie].

58.——,,Wat die Kommunisme Werklik is." Bloemfontein, Sinodale Kommissie vir die Bestryding van Maatskaplike Euwels, Ned. Geref. Kerk in die O.V.S., s.j. (1946). 16 bl. 6⅞ x 4¾. Pap. [Staatkunde].

59.—DIRKS, Cor. ,,As die Galg Dreig." Johannesburg, Voortrekkerpers, 1946. 272 bl. 7¼ x 5½. 7/6. [Roman].

60.—DITTRICH, A. ,,Die Ontevrede Annie." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945. 39 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. (,,Sonstraal-storieboekies," nr. 4). 1/3. [Kinderboek].

61.—DODS, D. A. ,,Juta se Opsomming van die Kaapse Departementele Senior Sertifikaatgeskiedenis en die Matrikulasie-geskiedenis" vertaal deur F. J. de Kock, derde druk Kaapstad, Juta en Kie, s.j. (1946). 195 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. 4/6. [Skoolboek].

62.—DREYER, J. C. ,,Aletta." Bloemfontein, Nasionale Pers, 1945. 259 bl. 7¼ x 4¼. 6/-. [Roman].

**E**

63.—ECK, **dr.** H. J. van **en andere.** ,,Na - oorlogse Vooruitsig." Kaapstad, Suid-Afrikaanse Belangegroep, 1946. V, 62 bl. 8½ x 5⅝, Pap. 5/-. [Ekonomie].

64.—EKONOMIESE Instituut (F.A.K.). ,,Die Koöperatiewe en die Nie-Koöperatiewe ondernemingsvorms. Johannesburg, RDB. s.j. (1946). 14 bl. 7 x 4¾. Pap. 9d. [Ekonomie].

65.——,,Die Vrystaatse Goudvelde: Enige Punte van Belang in Verband met Goudregte op Vrystaatse Plase." Johannesburg, Ekonomiese Instituut (F.A.K.), s.j. (1945). 5 bl. 7⅛ x 4⅞. Pap. 6d. [Ekonomie].

66.—ELOFF- van der Walt, Ella. ,,Najaarsrose." Johannesburg. Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945. 245 bl. 7½ x 5. (,,Die Morester-biblioteek," nr. 10). 8/6. [Roman].

67.—ENDENDYK, J. ,,Die Boer in Rusland. Johannesburg, S.A. Vriende van die Sowjet-Unie, posbus 2920, s.j. (1945). 13 bl. 7 x 4½. Pap. 4d. [Politiek].

68.—ENGELBRECHT, **dr.** S. P. ,,Neo-Calvinisme: Ontwikkeling en Afwyking 'n Woord van Verweer." Pretoria, J. H. de Bussy, **en** Kaapstad, H.A.U.M., 1945. 90 bl. 9⅝ x 6. Pap. 4/- (4/3). [Godsdiens].

69.—EURIPIDES. ,,Die Vroue van Troje"; vertaal deur J. P. J. van Rensburg. Kaapstad, Nasionale Pers, 1945. 130 bl. 8¼ x 5⅝. 7/6. [Drama].

70.—EUVRARD, J. H. ,,Biologietoetse vir Junior-sertifikaat." Kaapstad, Juta & Kie., s.j. (1946). 32 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. 2/-. [Skoolboek].

71.—EUVRARD, Paula, **samesteller.** ,,Vriendinne: 'n Jaarboek vir Skooldogters, No. 2." Johannesburg, Afrikaanse Persboekhandel, 1945. 186 bl. gehl. illus. 9¾ x 7½. Karton. [Kinderboek].

72.—EUVRARD, Paula **en** Fouché, Helen. ,,Die Geleende Oom." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1946. 190 bl. 7½ x 5. (,,Lente-serie," nr. 15). 6/6. [Kinderboek].

73.—EYSSEN, S. H. ,,Van der Stel se Verjaarsdagfees"; woorde deur dr. Jan Pienar. Johannesburg, L. & S. Boek- en Kunssentrum, bus 4892, s.j. (1946). 17 bl. 9¼ x 6½. Pap. [Musiek].

**F**

74.—FAGAN, H. A. ,,Twee Blyspele: Die Stille Haard; en Die Swakkere Vat." Kaapstad, Nasionale Pers, 1945. 134 bl. 7 x 5¼. Pap. 5/6. [Drama].

75.—FLEMMING, **ds.** H. C. J. (Intreepreke). Durban, Die Skrywer, Evansweg 203, s.j. (1946). 8 bl. 8⅜ x 5½. Pap. 9d. pv. [Godsdiens].

76.—FOREST, Eleanor de. ,,Die Laaste Wêreldbotsing"; vertaal deur D. L. du Toit. Stellenbosch, C.S.V., 1945. 182 bl. 7¼ x 4⅞. Pap. 4/9. [Godsdiens].

77.—FOUCHE, Donald. ,,Die Indringers." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945. 199 bl. 6⅝ x 4⅞. Karton. (,,A.P.-Sakbiblioteek," nr. 76). 3/9. [Roman].

78.—FOURIE, Gert. ,,Die Prys van 'n Belofte." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1946. 208 bl. 7½ x 5. 7/-. [Roman].

79.—FOURIE, Mynhardt. ,,Geen Ander Trou: Liefdesverhaal van 'n Aktrise." Johannesburg, Baken-uitgewers, s.j. (1945). 123 bl. 7⅛ x 4¾. Pap. [Roman].

80.—FRASER, E. J. M. ,,Wilde Malva." Kaapstad, Nasionale Pers, 1946. 235 bl. 7¼ x 5½. 7/6. [Roman].

81.—FRIEDENTHAL, J. M. ,,Lottie McGlynn: 'n Ware Verhaal." Johannesburg, Voortrekkerpers, 1946. 252 bl. 7⅜ x 5½. Karton. (,,Ons Geskiedenisreeks," nr. 1). 7/-. [Roman].

G

82.—GELDENHUIS, Norval. ,,Ek Sal Opstaan." Stellenbosch, C.S.V., 1945. 150 bl. 7⅛ x5. Pap. 4/3. [Godsdiens].

83.——,,Onwrikbaar Seker: 'n Boek oor die Goddelike Oorsprong en Betroubaarheid van die Bybel" Stellenbosch, C.S.V. 1945. 259 bl. illus. bibl. 7½ x 5. 10/6. [Godsdiens].

84.——,,Ween Oor Julleself." Pretoria, Unie-boekhandel, 1945. 223 bl. 7½ x 5. (,,Springbokbiblioteek"). 6/6. [Roman].

85.—GERDENER, G. B. A., **samesteller.** ,,Die Evangelie van Matthéüs." Kaapstad, S.A.B.V. s.j. (1945). XI, 180 bl. 7¼ x 5. 5/3. [Godsdiens].

86.—GEREFORMEERDE K e r k, **Krugersdorp.** ,,Gedenkskrif by Geleentheid van die Viering van die Halfeeufees van die Gereformeerde Gemeente, Krugersdorp." 27 en 28 April 1946. 24 bl. illus. 9⅝ x 7¼. Pap. [Godsdiens].

87.—GEWERS, Anton. ,,Reënboog in my Drome." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1946. 230 bl. 6⅝ x 4⅞. Karton. (,,A.P.-Sakbiblioteek," nr 80). 3/9. [Roman].

88.—GEY van Pittius, E. F. W. ,,Aktuele Politieke Vraagstukke." Pretoria, J. L. van Schaik, 1945. 103 bl. 8⅝ x 5½. Pap. 4/-. [Politiek].

89.—GIE, Marius, **skuilnaam.** ,,Haar Genooides." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945, 284 bl. 7½ x 5. (,,Morester-biblioteek," nr. 6). 8/6. [Roman].

90.—GILLILAND, J., **en** Malherbe, J. W. ,,Juta se Algemene Natuurwetenskap vir Standerd 6." Kaapstad, Juta en Kie., s.j. (1945). 290 bl. illus. 7¼ x 4⅞. Karton. 6/6. [Skoolboek].

91.—GONIN, **dr.** H. L. ,,Latynse Grammatika en Leesboek, Tweede Jaargang." Johannesburg, Voortrekkerpers, 1945. 410 bl. 8½ x 5½. Karton. 17/6. [Skoolboek].

92.—GRAF—van Ewyk, Rita. ,,Die Huis op Paradyseiland." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1946. 164 bl. 7½ x 5. Karton. (,,Morester-biblioteek," nr. 9). 7/6. [Roman].

93.——,,Trein-intrige." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945. 64 bl. 7¼ x 5⅜. Pap. (,,Ons Sjieling"-reeks nr. 17). 1/-. [Novelle].

94.——,,Vakansie-oord." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1946. 211 bl. 6¼ x 4⅞. (,,A.P.-Sakbiblioteek," nr. 83). 3/9. [Roman].

95.—GROBBELAAR, **dr.** C. S. ,,Die Ontleding van die Konyn." Stellenbosch, Pro Ecclesia-boekhandel, 1946. 130 bl. illus. 9¾ x 6⅜. 13/-. [Dierkunde].

96.—GROBBELAAR, **ds.** F. R. ,,Blinkende Moresterre: 'n Geskiedenis van die Martelare vóór die Hervorming." Bloemfontein, Sondagskooldépôt, s.j. (1945). 88 bl. 7½ x 5½. Pap. [Godsdiens].

97.—GROBBELAAR, **ds.** F. R. ,,Brand Jou Lampie?" Stellenbosch, C.S.V., 1945. 23 bl. illus. 7¼ x 4⅞. Pap. (,,Ons Karakterboureeks," nr. 7). 10d. [Godsdiens].

98.—G R O E N E W A L D, André. ,,Mens." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945. 323 bl. 7½ x 5. [Roman].

99.—GROENWALD, C. A. ,,Harte van Staal." Johannesburg, Voortrekkerpers, 1946. 436 bl. 7⅜ x 5. 9/6. [Roman].

100.——,,Stil Rooi Aarde." Johannesburg, Voortrekkerpers, 1945. 287 bl. 7¼ x 5¼. Karton. [Kortverhale].

101.—GROENEWEG, J. J. ,,'n Geluksvoël in die Land van Allah." Johannesburg, Afrikaanse Pers-boekhandel, 1945. 192 bl. 7½ x 5½. (,,Die Lenteserie," nr. 8). 7/6. [Kinderboek].

